# SKRYWERSKRING




JAARBOEK VAN
DIE AFRIKAANSE
SKRYWERSKRING
JOHANNESBURG

—1941—

No. VI.

# ~ Inhoud ~

# *Voorwoord*



*DIE Afrikaanse Skrywerskring het gevoel dat dit nodig is om in hierdie uitgawe van die Jaarboek 'n ruimer beeld van die Afrikaanse kultuur te gee as wat gewoonlik gedoen word. Tot onlangs toe nog het die gedagte bestaan, juis as gevolg van die stryd wat die Afrikaner moes voer vir sy taal, dat ons kultuur hoofsaaklik beperk is tot die suiwer literêre, omdat hierdie aspek so belangrik was in die verlede toe op onderwysgebied voorsiening moes gemaak word vir 'n taal wat selfstandigheid erlang het deur wetgewing. In die laaste tyd voel ons egter hoe noodsaaklik dit is om diep te delf na ons kultuurwortels, om in die verste skuilhoeke van ons volkslewe te gaan soek na daardie bestanddele wat in ons volksopbou 'n natuurlike lewensfeer vorm. Dit is daarom dat daarna gestrewe is om in hierdie Jaarboek 'n breër omlyning te gee van die begrip kultuur, om te wys op die betekenis van die Romeins-Hollandse Reg as draer daarvan, om te probeer benader wat suiwer Afrikaanse instellings is en wat nie, om die volksmusiek, beeldhoukuns, skilderkuns en toneel se regmatige plek aan te wys en om selfs terug te gaan na die antropologiese verlede van Afrika om só aan ons doek behoorlike vulling en perspektief te gee.*

*Dit dien alleen maar as 'n begin om op die spoor te kom van 'n behoorlike wetenskaplike literatuur oor ons kultuurgeskiedenis in die ruimste sin; gaandeweg sal ons dan 'n noukeurige beeld kry van alles wat tot ons beskawingsgestalte behoort, en wat die vernaamste karaktertrekke vorm van ons kulturele selfstandigheid en van alles wat agter die begrip: „Afrikaner" deur die jare heen gekristalliseer het.*

# D. F. MALHERBE



**G. S. NIENABER**

D. F. Malherbe het by geleentheid van sy sestigste verjaardag van verskillende kante blyke van waardering en hoogagting ontvang. Deur 'n sestal van sy oud-studente is aan die jubilaris ook 'n boek aangebied, waarin die belangrikste gesigspunte van sy kunstenaarsarbeid belig word. Dit is die eerste keer dat een van ons vooraanstaande skrywers op dié manier gehuldig word, en die eerbewys het die gevoelige leermeester diep geroer.

Dit is 'n mooi gebaar van die Afrikaanse Skrywerskring om in hulle *Jaarboek* 'n plek vir 'n huldigingsartikel oor hierdie groot figuur in ons letterkunde in te ruim.

'n Mens kan aan die menigvuldige werksaamhede van so 'n veelsydige persoon as D. F. Malherbe in die kort bestek van die artikel geen reg laat geskied nie. Daar kan hoogstens net op 'n paar van die belangrikste trekke van sy kunstenaarskap gelet word.

Vanaf sy aankoms in Suid-Afrika na volbragte studie in die buiteland, het Malherbe hom in die stryd vir die erkenning van Afrikaans as kultuurmedium begeef. Dit was in 1906. Gedurende die daaropvolgende vyf-en-dertig jaar het hy met onverminderde entoesiasme op velerlei kultuurgebiede bly voortstry. Soos 'n Aljarim het hy swaarde gesmee, soos 'n Fenting op die voorpunt gestaan, soos 'n Jeremia swaar maanwoorde gespreek. As 'n mens die lang lys taal- en letterkundige werke van hierdie kampvegter beskou, dan dring die besef baie sterk deur hoe ontsaglik veel hy buite sy gewone ampspligte om in dié tydspanne tot stand gebring het.

Liefde vir sy volk het hom 'n dienswillige dienaar van sy volk gemaak. Dit is die eintlike voedingsbodem van sy werk- en skeppingslus. Die volksgesinde houding straal deur en uit al sy werk. Tekenend is dit daarom, hoedat hy telkens luider en duideliker die noodklok lui namate die volk synsinsiens geruster onder dreigende gevare word. Hy is sy volk se gewete, en hamer aan die deur sodat by elkeen in die nasieverband die wete en gewete skerp kan wees.

Malherbe se volksdiens is nie 'n saak van berekening in terme van geldelike wins, eie eer of gemak nie — dit kom by hom as 'n lewensbehoefte voor, is in hom 'n onblusbare hartstog wat hom in staat stel om oor mure te spring. Hy is een van die vulkaniese gevoelsmense wat met driftige verlange sy ideaal najaag en fel kan haat wat in sy weg staan. By Malherbe is dit altoos vlam en hitte, altoos spanning en innerlike onrus.

Dit kom veral uit die genre waarin hy sy verdienstelikste werk gelewer het, nl. die roman. Hy het lank gesoek voordat hy die vorm gevind het, waarin hy hom, aan sy aard en aanleg getrou, oortuigend en volledig kon uitspreek.

Aanvanklik het hy die onstuimige en vaartige digsoort, die liriek, beoefen. Maar hierin kon hy tog nie sy persoonlikheid uitdruk nie, juis omdat 'n seker skugterheid en geslotenheid hom weerhou het om op diep-innige manier verse voort te bring waarin sy bestaan as het ware op die spel geplaas word. Hy probeer om liewers die algemene waarheid of waardefeit te soek in die besondere geval wat die aanleiding tot die digproewe was, en kom so al te maklik tot onpersoonlike, neutrale bespieëlings en wysgerighede, waarin die besieling doodbloei. Die snare word so onder die sang slap. Hierteenoor staan egter 'n aantal gedigte wat die bewys bring dat Malherbe op die gebied van die lierkuns ook hoogtes van blywende skoonheid bereik het, bv. in sy heerlike sonnet, *Slaap*.

Tegelykertyd het hy ook die epiese digsoort beoefen. Kan ons die liriese gespannenheid van die gemoed vergelyk met 'n waterval, waar alles maling en vaart is, damp en stralebreking, dan is die spanning by die epiese werksaamheid soos van 'n kalm-vloeiende stroom, waarin die hemelblou en oewergroen, die vorme en lyne van die hele omgewing helder weerspieël word insover as dit binne die vlak val. Dit is 'n rustige en beheerste spanning, sodat daar tyd en plek vir baie newehandelings en ander stemminge is. Epiese kuns is centrifugaal.

Die rustigheid wat 'n realis moet hê, lê nie in die aard van Malherbe se persoonlikheid nie. Daarom gaan hy in sy verhalende werk ook nooit uit na die werklikheid toe om daardeur in beslag geneem te word nie — hy trek eerder

die werklikheid na hom toe en verander dit ooreenkomstig sy temperament. Al sy epiese voortbrengsels dra hier spore van, hoewel dit in sommige stukke uit *Rivier en Veld* minder opval, bv. in *Bosrand*, waarin die patriargale ideale in botsing geraak met die gemaksugtige lewensbeskouing van die nasaat. Hy het hierin die objektiewe beelding end-uit volgehou. Die gevoel van eenheid en die organiese struktuur word aanmerklik versterk deur die rustige gang van die breeddeinende disticha.

Die lyn wat ons wil uitstippel, loop dan oor die aanvanklik oorwegende liriese pogings (*Karroo Blommetjies*, 1909; *Klokgrassies*, 1914) na die daaropvolgende oorwegend epiese pogings soos te sien is uit *Vir Vryheid*, 1919; *Die Timmerman*, 1921; *Rivier en Veld*, 1922; en *Die Skaduwee van 'n Vrou*, 1923.

As ons van sy roman uit 1913 voorlopig afsien, dan het Malherbe met sy epiese verhale sy eerste wesentlike sukses as letterkundige gesmaak — hierdie bundels het almal herdrukke beleef, *Vir Vryheid* en *Rivier en Veld* elk drie, *Die Timmerman* en *Skaduwee van 'n Vrou* elk sewe. Dit geskied in weerwil van die gebreke wat in bou, spanning en stemming daaraan kleef. Malherbe verwerf nou ook vir hom naam om die onmiskenbare virtuositeit van sy taalkunstenaarskap. Sy woord is ryk in volume en aan skakerings, en beweeg voor ons verby met die ligte grasie van 'n danseres uit die skool van Pavlova.

Ondertussen het hy, na 'n vertaalproewe in 1919 (*Die Skoonseun van mnr. Poirier*), ook toneelstukke begin skryf. Dit vereis weer 'n totaal ander instelling teenoor sy stof. Dramatiese werk verlang 'n normatiewe houding; dit gee die lewensfeite in naakte aksie en met 'n pertinente wilsrigting van goed en kwaad, wat openbaar word in die botsings waarop alles telkens heenstuur. Vir sy dramatiese stukke moes Malherbe hom grootliks laat be-invloed deur die haas primitiewe eise wat die toneel ten onsent gestel het. Nieteenstaande die eise wat die speelbaarheid van die toneelstukke van hom geverg het, het hy op hierdie gebied belangrike prestasies behaal. Nie net die uiterlike feit, dat hy sy roman *Hans-die-Skipper* gedramatiseer het (*Die Seeman*, 1933), toon die noue verwantskap tussen die twee genres by

Malherbe aan nie, maar ook innerlik is die ooreenkomste besonder groot, soseer, dat die karakterisering van die romans inderdaad ook 'n byna volledige kensketsing van die dramatiese stukke is. Alleenlik het die romans oor die algemeen 'n veel dieper lewensintensiteit en gee ons derhalwe meer van daardie wonder te sien, wat lewe heet. Die romans is ryker en voller.

Van besondere belang is Malherbe se voorliefde vir die ballade teen die tyd. In hierdie kunssoort kom die drieërlei instelling teenoor die stof (nl. die liriese, epiese en dramatiese) tot 'n eenheid. Vir sy stof put Malherbe veral uit volksaardige gegewens, en die sangerige verhaal van blinde liefdesmart en oerdriftige wraaksug soos meegedeel in *Jakop Ontong* sal nie gou sy regmatige plek as een van ons allerbeste volksballades prysgee nie.

En so kom ons, na die voorsmaak met *Vergeet nie* in 1913, in 1926 by 'n nuwe periode. Malherbe gaan hom voortaan hoofsaaklik op die roman toelê en na al die proefnemings met verskillende vormsoorte sal hy op die gebied van die liries-gestemde roman die beste reg aan sy aard en aanleg kan laat geskied. Sy kunstenaarskap sal hier die volste verwesenliking vind.

By Malherbe is die proses van vergestalting nie soseer vergeesteliking van die stof nie, as verstoffeliking van die gees. Hy gaan uit van 'n grondidee, wat dan algaande gestalte aanneem. Die grondidee is nie in die eerste instansie 'n statiese waarheid, soos by Jochem van Bruggen en ander realiste nie, nog 'n normatiewe gegewe oor goed en kwaad, dus oor etiese maatstawwe (behalwe in *Loutervure*, 1931), maar is 'n dinamiese gebeure oor die skoonheid en heerlikheid van die lewe en van liefdesdiens daarin. Faans offer hom op vir sy meul en Lenore, Hans-die-Skipper vir sy werk en sy seun, Azkar vir Ruth en sy volk, ensovoorts. Dit bly essensieel altyd dieselfde.

Dié grondidee plaas Malherbe na tyd in die verlede, òf in sy kinderjare (bv. die lewe in die Boland in *Die Meulenaar*); òf verder terug in die geskiedenis van sy volk (bv. *Die Bergstroom Ruis*, 1940); òf in die gryse verlede van die Israëlitiese volk. Hy gryp nie om hom nie, maar terug. Hy beeld nie uit wat hy met sy oog in alle onmiddellikheid

waarneem nie, maar wat sy geestesoog by wyse van reminisensie (sy jeug) of herskepping sien. In soveel woorde deel hy ons dit trouens mee in 'n gedig wat *Die Meulenaar* voorafgaan:

*Uit die groen veld van my jeugland,*
*uit herinnering se wei,*
*kom met groet van awendwinde,*
*beelde en stemme, kom na my.*
*Op die vaal veld van my hede*
*winterdor en windverskroei,*
*sal jul rys in moreskoonheid,*
*sal jul pronk in lentebloei.*

Al dadelik vermoed ons twee feite: (a) Dat hy hom veelal met stemminge en gevoelspanninge sal besig hou; dat sy werk dus twee pole ken, aan die een kant die stuwende idee wat nog aan die newelryk behoort, aan die ander kant die strewe na konkretisering van die stemminge in karakters en houdings.

(b). Die tweede feit hou hiermee verband. Malherbe kan hierdie karakters nie altoos duidelik sien nie, bv. na die uiterlike. Hy word meer meegesleep deur die aksie as deur die akteur, en daarom let hy liewers op die innerlike as op die uiterlike van mens en omgewing. Die natuur kom eintlik net insover as faktor op as dit by die stemminge pas of hulle tevoorskynroep.

Net soos die verhaal hom na tyd op 'n afstand afspeel, is sy karakters omwaas met dynserigheid, en sien hy hulle na ruimte eweneens op 'n afstand. Die twee gaan immers saam. Dit geld natuurlik net as 'n algemene feit — daar is uitsonderinge ook, bevoorbeeld Gareopa en Velbaadjie, of Piet Mens en Hans-die-Skipper self. Maar plaas nou daarteenoor die figure uit die Bybelromans, en die algemene bedoeling is duidelik.

Die vasstelling moet nie as afbrekende kritiek opgevat word nie, want kyk, al die faktore kan juis tot skone eenheid uitgroei, soos ek in verband met sy taalgebruik wil probeer aantoon.

Teen Malherbe se volgehoue lirisme in sy prosaverhale is dikwels beswaar gemaak. Daar word bv. aangevoer dat

die digterlike sinne in die mond van die eenvoudige Hans-die-Skipper oneg aandoen en dus misplaas is — nie meer Hans praat nie, maar Malherbe self. Onder meer steur dit die werklikheidsillusie en klink eentonig.

Daar steek ongetwyfeld 'n mate van waarheid in dié argument. Maar nou moet ook in aanmerking geneem word dat Malherbe se buigsame en ryk taal 'n besonder verhewe en edel klank het. Net soos sy verhale in die verlede lê en sy karakters in die yl perspektief van afstand gesien word, so voed hy sy taal in die woordkeuse met elemente wat nie altyd in die gewone spreektaal van vandag gangbaar is nie, dus met elemente wat òf as sterk digterlik aangevoel word maar ongewoon is, òf wat eertyds geldigheid besit het maar nou die wyding van „ander dae" besit.

Dat die elemente wel 'n afstandsgevoel verwek maar die taal nie argaïsties kleur nie, vind sy verklaring in die meesterlike vormvermoë van Malherbe wat glinsterend-blink en gepaste samestellings maak, of selfstandige naamwoorde met 'n voorsetsel van beweging verbaal gebruik waardeur die voorsetsel 'n bywoordelike funksie verkry (die paadjie *streep* teen die bult *uit*), ens., en sodoende maak hy sy taal lenig en atleties van stap. Hy laat dit deur sy selfskeppende vermoë voortdurend en blywend 'n verjongingskuur ondergaan.

En so is die totaalindruk van sy taal, dat dit heroies aandoen. Dit het 'n waardigheid en 'n koninklike weelde, wat dit juis die spankrag gee om oortuigend die suggestie te bring wat by heroiese figure, edel volksleiers en gryse patriarge pas. In sulke gevalle vind ek die lirisme nie alleen mooi en wydend nie, maar dit bring die enigste sinsdeining wat waaragtig eg en passend aandoen. Dan verteenwoordig taalgebruik en stof nie 'n verskeurde dubbelheid nie, maar is soos boom en bas 'n organies-verbonde eenheid.

Wat in elk geval om waardering vra, is die feit dat Malherbe hier aan sy aard getrou is. In sy vroeëre digwerk word ek dikwels aan klanke herinner wat ek meen elders gehoor te hê. In sy prosa openbaar Malherbe soseer 'n selfstandigheid en onafhanklikheid, dat 'n mens langsamerhand vanself daartoe kom om van die Malherbiaanse styl te praat, en ander, by wie dieselfde deining en woordkeus voorkom, daarvan soms ten onregte beskuldig dat hulle hom

navolg of tot sy skool behoort. Dit is tog sekerlik lof van geen geringe orde nie.

Alles dan wat sover gesê is, dwing ons om die etiket nou maar aan hom vas te maak: Malherbe is 'n neo-romantikus. As daar 'n noukeuriger katalogisering verlang word, moet ons op 'n ander feit let.

Nie geheel-en-al sonder rede nie word daar soms oor 'n eentonigheid in Malherbe se werk gekla. Dit lê minder in die onderwerpe as in die stylmiddele. Die liriese gestemdheid is so sterk en skerp, dat 'n mens dit op die duur ondergaan soos 'n viool-solo waarin die hele stuk met al sy variasies net op die fynste snaar uitgevoer word. Of moet ons sê, Malherbe berei ons 'n maaltyd voor wat hoofsaaklik uit pragtig-versierde en heerlike nageregte bestaan maar met 'n tekort aan die eenvoudige vaste spyse? Die soetheid lei tot versadiging en 'n verlange na afwisseling.

Vir diegene wat vele en felle afwisseling soek, kan die eenlynige aard van die stof by Malherbe ook die klag van eentonigheid ontlok. Malherbe is 'n dienskneg van die skone en verhewene in die lewe. Hy hou van die konstruktiewe gedagte en die meeslepende idealisme. Dit maak dat die botsings wat in sy werke tot rusies, gevegte en onenighede lei, meestal aangedui maar nie voorgestel word nie. Tonele van bloedvergieting beleef ons nagenoeg nooit, en ruwe hartstogte of growwighede omseil hy liefs. Ons kry dus van botsings selde meer as hewige woordewisselings of kwaai meningsverskille, soos in *Die Bergstroom Ruis*. Malherbe is sku van die onmooie en platte, en dit veroorsaak tot 'n mate 'n betreklike egaligheid van lyn wat nie baie diep van die ideale afgebuig word nie. Aan die positiewe kant weer word alles gesien in 'n juigende stemming van hartlikheid en genieting oor die heerlikheid van diens, arbeidsvreugde, skeppingsroes en liefde. Let maar op hoe intiem die huislikheid telkens uitdrukking vind. Die skoonheidsverlange gee ons die reg om Malherbe nader te bestempel as 'n estetiese romantikus. En doen ons dit, dan is die beweerde eentonigheid nie meer 'n swakheid nie, maar die noodwendige beperking wat aan *sy* stylrigting onafskeibaar verbonde is. Wie

op grond hiervan klagtes opper, moet dan met reg van 'n realis verwag dat hy *sy* soort beperkings en eentonigheid ook nie mag besit nie!

Alle groot kuns is simbolies. So ook is daar in Malherbe se romans veel meer diepte as in die blote gebeurtenisse skuil. Die stemming ontspring aan die eintlike bestemming wat sy kuns dra. Veral in die Bybel-siklus bring hy indirek die heilbegeerte van sy eie volk tot openbaring — of hy gee aan hulle 'n boodskap . . . as hulle maar wil verstaan. Op dié wyse kom die „verhale" nog nader aan ons eie lotsbeslissings en het 'n onmiddellikheid wat ons in sy ban met krag gevange hou.



# Willem C. W. Kamp

Oorl. 9 Julie 1941.



WIE 'n noukeurige studie van Kamp se lewenshouding gemaak het soos dit veral tot uiting kom in sy prosabundels: *Matteo en Leonardo* (1933), *Vrugbare Aarde* (1936)—want prosaïs is hy hoofsaaklik, ondanks die enkele digbundeltjie *Oorwinning* (1922)—word getref deur die waarheid dat sy eie lewe en rampspoedige einde 'n bevestiging is daarvan.

In Kamp se verhale kry ons herhaaldelik die beeld van iemand wat soek na die dieper sin van die menslike bestaan, iemand wat soek na geestelike ewewig in die lewe, iemand wat soek na 'n houvas en lewensgeluk. Elke karakter wat hy uitgebeeld het, het die stryd deurstry om uiteindelik die klaarheid in hom te voel daag, om die lewensgeluk te sien naderkom, en net wanneer die ryke beloftes in vervulling wil gaan, dan gryp die Noodlot in en die belofteryke toekoms word in een oogwenk weggeveeg.

Willem Kamp was self 'n ongedurige soeker. Sy grondslag in die lettere is gelê deur sy vader, wyle prof. J. Kamp, van Potchefstroom. Daarna het Willem skoolgehou, koerantwerk gedoen, vertaalwerk in die Natalse Provinsiale Administrasie, om daarna weer koerantman te word in Bloemfontein. 'n Eerste huwelik het nie geluk gebring nie, en 'n tydlank het die lewe vir hom doelloos geword en hy het swaargekry in Johannesburg. Dan word hy weer vertaler in Pretoria, om ten slotte redakteur te word van die koerant in Heidelberg. Hy is weer getroud, en vol geesdrif het hy sy nuwe werk aanvaar, 'n mooi woning aangeskaf, en hom gereed gemaak vir die lewensgeluk wat uiteindelik vir hom aangebreek het. En toe, een aand op die pad tussen Heidelberg en Johannesburg, 'n motorbotsing, ernstige beserings.

So het 'n swerwer deur die lewe die eindpunt bereik van sy pad.

A.J.C.

# KULTUURSAMEHANGE

□ □ □ □ □ □ □ **Dr. OTTO SCHILD**

'N GENEESHEER met sy taak om alle lewe wat werd is om bewaar te bly, te probeer behou, is geregtig om ook siekteverskynsels wat nie net die enkele menslike liggaam aantas nie, onder die oë te neem en op gevare te let wat die organismes van volke bedreig. In tye soos hierdie waarin die organisme van die hele wêreld uit duisende wonde bloei, moet nie uit die oog verloor word dat ook die kultuur bedreig word met ineenstorting nie, wat gedeeltelik ook al die geval is.

Wêrelde en tydperke van die mensheid verander, vrugbare akkers en woestyne wissel af met mekaar. Die mensdom het sy ongebore, sy verborge en ook sy afgestorwe vraagstukke. Die mensheid leef in die kringe van sy geskiedenis en dae waarin die mens gebore word, en waaraan die mens se noodlot en belofte gekoppel is.

Elke geskiedenis begin daarmee dat die mens hom van sy geskiedenis bewus word. Mense wat geen geskiedenis het nie, die sogenoemde wildes, beskou die „vandag," die „hede," slegs vanuit die lig van hulle „gister" en „more" d.w.s. binne die klein bestek van hulle herinnerings en hulle klein begeertes. Hulle leef slegs binne die bereik van hulle eie enkele dae. Hulle weet van geen weg wat tot hulleself lei, en ook van geen weg wat hulle moet voortsit nie. Die geskiedenislewe het ontstaan sedert die gedagte in die gees van die mens wakker geword het dat die mens van sy oorsprong af tot 'n bepaalde lewe behoort en daarbinne gerangskik is, 'n lewe wat reeds bestaan het voordat hy self bestaan het, en wat bly bestaan nadat hy gewees het.

Mense sonder enige geskiedenis het slegs hulle beskeie plekkie op aarde, binne die perke van hulle nouste omgewing, terwyl mense met geskiedenis hulle ruimte en hulle rigting het.

Elke historiese lewe skep 'n kultuur of m.a.w. 'n kultuurvorm wanneer die bewussyn van die geskiedenis in 'n volk wakker word aan die hand van die besondere kentekens, waarde en persoonlikhede daarvan; elke geskiedenis nl.

sluit 'n besondere beduidenis in sigself op. Mense wat besef dat hulle klein lewe gevoeg is in 'n groter een, weet watter doeleindes en take hulle opgelê is saam met hulle medemense wat hulle wêreldlik omring en wat die ruimte rondom hulle in beslag neem. Hierdie mense besef wat die mikpunte van die lewe van almal moet wees, hulle begryp die spesiale beduidenis van hulle eksistensie en sodoende ook die geheel waarin hulle eie bestaan ingeskakel is, die geheel wat in 'n sekere mate en betekenis eerder bestaan het as die enkele mens. Geskiedenis is so iets wat tot werklikheid word en wat 'n inhoud bevat, waaruit die individu sy lewe put, vorm en dit tot vervulling kan bring. Hierdie inhoud van die geskiedenis is die *kultuur* van die volk. Kultuur beteken die aard en wyse waarop 'n geskiedeniskring onder die natuurlik gegewe omstandighede uiting gee aan sy wete van sy bestaan en aan sy wil om te bestaan, en verder ook die manier waarop in die bewegings van die gesamentlikheid sy prestasies ontwikkel en uitbeeld. Die omstandighede wat van die natuur gegewe is, word tot 'n middel van waardes. Die gees reël die bestaan, rig die dinge en bepaal hulle. Kultuur bewerk dat 'n bestaan gestalte aanneem; dit is 'n vorm wat op die mens ingeprent en afgedruk is en wat lewendig ontwikkel. Daaruit ontspring die lewenstyl van die gesamentlikheid van die maatskappy.

Kultuur moet wel geskei word van die begrip sivilisasie; die verskil bestaan vernaamlik ten aansien van die werktuie wat die aktiewe betrekking tussen die mens en die natuur teweegbring. Dis die eintlike verskil tussen mens en dier dat mense in staat is om vir hulleself werktuie te vervaardig en te verskaf waarmee hulle kan werk en wat in plaas van hulle liggaamsdele gebruik kan word. Met behulp van hierdie werktuie deurbreek die mens sy gebondenheid, terwyl die dier gebonde bly deurdat dit slegs deur middel van sy ledemate handelend kan optree. Die mens bedwing en raak die lewendige wese van die natuur baas deur middel van lewenlose, meganiese attribute en vorm sodoende die uiterlike raam en in 'n sekere mate ook die struktuur van sy eksistensie. Beskawing (sivilisasie) is net so oud as die mens self is. Ook kultuurlose mense beskik oor werktuie, ja, die allerprimitiefste het hulle werktuie en gevolglik ook hulle vorm van beskawing. Beskawing kan kunsmatig oorgedra word

van die een generasie op die ander. Tog is die ontwikkeling en die vordering wat ten behoewe van verbeterings en verfynende metodes gemaak word, geen geskiedenis nie, maar slegs 'n volgorde.

Beskawing lei weg van die fondamente van die kulturele lewe. Beskawing is 'n wildernis van verlore siele te midde van masjinaal verfynde lewensmaniere, waarin armoede aanstootlik is, geluksaligheid — vir sover dit die bepaalde linie van die sogenoemde moraalkodeks oorskry — 'n misdaad voorstel, regskapenheid verbied en 'n opregte man 'n bekrompene genoem word in die gevangenekamp van die sivilisasie. Spontane geluksaligheid word vervang deur georganiseerde genoeë. Kunsmatigheid is die uitdrukking van beskawing. Die mens wat hom protoplasmaties bewus is in die kosmos, word in sy maniere en uiterlike vorms verfyn, maar nie in sy natuurlike wese nie. Uitwerkings van die sivilisasie soos die draadloos, vliegtuie, ,,modderkar," sentrale verwarming, televisie is vir die geluk van die mens nie nodig nie, en ook die onverskillige welbehae, voortgebring deur elektriese lig, waterkraan, outogyser, ens., weeg niks teenoor tuberkulose, prostitusie, masjiengewere, tenks, agterbuurte, fabrieke, angsneurose, senuwanorde, tirannie en die sifilisasie wat op die sivilisasie vinnig volg nie. Die mens is van sy eenvoudige lewensvreugde berowe, en sy natuurlike begrip is bederf. Die lewe word verknoei en die mens bly kleef aan die oppervlakte daarvan. Die verwikkelings en uitgroeisels van intellektualiteit beheers die toneel van dit wat ons sivilisatoriese lewe noem — met die gevolg dat skool en kerk hulle ortodokse houding moet behou soos 'n rots van brons te midde van die lewenlose ontwikkeling van kultureel onsekere tye. Die massaproduksie van ideë en vermeende ideale wat in die pers weerspieël word, is bewys van die gebrek aan gees, intuïsie, in kort van die oppervlakkigheid, waarin masjinale tye die begrip laat verkluim. Beskawing ken geen geskiedenis, maar ook geen besondere maatskappy waaraan die kultuurmens geheg is nie; ook die toekoms is afhanklik van die vindingrykheid van die volgende generasies, die vermoë om met die ontwikkeling tred te hou, en ook daarvan hoe ver die prestasies van die tegniek wat 'n sekere toppunt bereik het, hulle teen die mensheid self rig en die mensheid uitroei.

Dis die grondnadele van die beskawing, veral dié van die sivilisatoriese verskynsels wat te vinnig ontwikkel en ook vinniger en omvangryker uitbrei as dat die mens kan besef of hulle nuttig of skadelik mag wees, of as dat die mens van sy hoër pligte bewus kan word. Die gevaarlikste nadeel is die verwisseling van sivilisasie en kultuur deur die verbeelding dat 'n beskaafde mens kultuur besit. Terwyl dus die beskawing iets is wat meganies, tegnies, kortom kunsmatig is, en iets is wat aangeneem en voortgesit kan word, is die kultuur daarenteen die saak van gees en siel wat kan groei en wat ook kan verwelk. Die afdruksels van die beskawing, waaroor die kultuurmens beskik, kan meer of minder veelsydig wees, maar hulle is nooit kenmerkend nie. Dit kom nie daarop aan wát mens vervaardig nie, maar op watter maniér hy dit doen en uitbeeld. Volke met 'n gering ontwikkelde beskawing kan kultuurvolke wees, en volke wat ryk aan sivilisatoriese eienskappe en kragte is, kan arm aan kultuur wees. Weliswaar is menige kultuurvorm en kultuurlewe deur die ontwikkeling van die beskawing in sy ruimte beperk geword, en dít deurdat die sivilisasie die siel van die kultuur in besit geneem en bemagtig het, met die gevolg dat die volke gemeganiseer en meer en meer uiterlik geword het, en dat die kultuur na gelang van hierdie invloed verkluim en gesterf het. Ten gevolge hiervan gebeur dit dat die slawe van die beskawing hulle sielelose hoofde opsteek. Maar ook dan as die kultuurvolke die beskawing as hulle wesentlikste èn hulle vernaamste taak aansien, dan geskied dit slegs met verlies van kultuur. Menige kultuur is daaraan te gronde gegaan. Daar is geen twyfel dat kultuur nie deur mag kan bestaan nie; magskultuur is geen kultuur nie. Slegs die gees kan kultuur ontwikkel, vorm en tot ontvouing bring, mens veredel.

Kultuur het sy stof, sy natuurlik gegewe grondslae, sy wêreld, waarin en waaraan die gees sy uitdrukking kan gee. Kultuur kan nie wees sonder sy bepaalde wêreld nie. Kultuur is geen abstrakte geestelike begrip en leef ook nie in die ryk van die ideë nie. Kultuur is ook nie slegs ooreenkomstig met innerlikheid en met die pleeg van 'n enkele persoonlike lewe nie, daar dit immer 'n betrekking tot die wêreld voorstel waarin kultuur werk en sy taak voltooi. Innerlike en uiterlike

betrekkings sluit bymekaar aan — die deurdringing van 'n wêreld deur middel van gees.

Elkeen is in die kultuur van sy geskiedeniskring gevoeg en daarmee verbonde. Die enkeling is op drievoudige manier met die voorafgaande kultuur verbind; drie weë wys die verbinding aan: 'n vertikale lyn, 'n horisontale lyn en 'n rigtingslinie wat na die oneindige verloop. Die loodregtelyn is die lyn, wat die mens onweerlegbaar met sy geskiedenis verbind. Die individu wat uit en op 'n historiese bodem groei, is reeds eeue gelede gebore; sy lewe het al begin met die begin van sy geskiedenis. Hy was reeds daar, lank voordat sy individuele, sy liggaamlike eksistensie aangevang het om te wees. Hy het sy aardebaan begin aanvaar, aangevul met die lewe wat voorafgegaan het. Hy bevat 'n deel van alle generasies waarvan hy afstam, en van wat hulle gedink en erken, gevoel en gehoop, gevrees en waarna hulle verlang het. Sy noodlot berus nie slegs daarop wat met homself gebeur nie, maar meer nog op die gebeurtenisse en die lewensweg van sy voorouers. Psigoanalities gesien, stel hy die sintese vanuit sy geskiedenis voor. Die wilde erf wel liggaamlike eienskappe, dryfkragte en instinkte, maar geen eintlike lewe nie. Anders is dit by die kultuurmens wat 'n lewenserwe aan- en binnetree. Hy beskik oor 'n besit wat die lewe van heelwat generasies voorstel en behels, waarvan sy lewe uitgaan. Dis 'n eiendom wat niemand kan afkeur en waarvan niemand kan loskom nie. Sulke betrekkings tot die geskiedenis kan lank of kort wees. Daar bestaan ou en jong kulture wat die wydte van tye besiel en in beslag geneem het, en kulture wat hulle beperk het tot begrensde tydsperiodes en dae. Die ou kulture skou die wêreld met oë aan waaruit die jaarduisende staar, en hulle luister na die wêreld met ore wat die jaarduisende verneem het, terwyl die jonger kulture op indrukke, waarnemings, ervarings en uitwerkings van 'n paar eeue berus. Gedagtes en gevoelens kan stam van 'n reeks generasies siele, maar ook van maar min geslagte. Terwyl die een kultuur, die een lewe reeds die duur van 'n geskiedenis agter die rug het, begin die ander een eers om te bestaan. Terwyl die een die gees en siel verder ontwikkel en uitgedy het, het die ander verkluim en slegs liggaamlike eienskappe en dryfkragte oorgeërf. Wanneer ou en jong kulture mekaar tref,

ontstaan botsings, omdat die een wel verstaan, maar hulleself nie verstaan word, en die ander wel verstaan word, maar self nie wil verstaan nie.

Die loodregte lyn van die samehang van die lewe met die kultuur van tevore kan verskillend wees volgens uitgebreidheid en gehalte wat partykeer swakker gegroei kan wees, partymaal ook digter en vaster. Dit kan die geval wees dat slegs min gees 'n wye wêreld, 'n ruime kring, deurdring en vorm, of ook dat die ruimte beperk is, maar 'n baie lewendige gees ruimte en tyd deurding en aan hulle gestalte verleen. In die eersgenoemde geval is die kultuur 'n ekstensiewe en beweeg in die nabyheid van die blote beskawing, terwyl in die laasgenoemde die werkwyse van kultuur meer intensief is.

Omrede hiervan sal die geskiedenis wat op die enkele mens afgedruk is, meer of minder sterk en indrukwekkend weerkaats. Dit is aan hierdie verskil van betekenis en krag van die kultuur toe te skrywe dat die enkele eeue die mensheid meer of minder beïnvloed en besiel. Belangrike voorbeelde daarvan stel die ou kultuurvorme voor. Die lewe van die meeste ou kultuurvolke het bestaan uit 'n onafgebroke stryd — met wapens of met die gees — wat nie immer gelykop gevoer kon word nie. Daar het merendeels 'n minderheid teen 'n meerderheid vyande moes veg, en dit slegs terwille van hulle ideë; ook wat van buite op die siel gedruk het moes teëgehou word, 'n druk wat die natuurlike gevolg was van die oorwinnings en suksesse wat die meerderheid kragtens sy getal behaal het.

Besit en eiendom vereis alte dikwels 'n ware heldedom. Weliswaar het slegs dié volke hulle kultuur kon bewaar en behou wat in staat was om dit met heldegees te verdedig. Die eiendom wat die ou kultuurvolke in die vorm van hulle kultuur besit het, het die diepste en innerlikste struktuur daarvan voorgestel, om die ontwil waarvan die volke geveg en hulle liggaamlike lewe opgeoffer het volgens die gebod van God of terwille van 'n Godheid. Dit is dit wat die lewe van die eeue met intensiteit aangevul en met energieë gelaai het, en wat ook die lewe van die enkele mens beslister bepaal het. Op die samehang met sy voorafgaande eeue egter berus die noodlot van die mens, besien in die lig van sy diepste betekenis. Sonder 'n eintlike lewensnoodlot

leef slegs die wilde, want die eeue het geen afdruk op hom agtergelaat en geen karakteristieke uitdrukkings op hom afgeprent nie.

Die noodlot kan 'n tweespalt in die menslike lewe laat opkom deur verbondenheid te verwissel met gebondenheid. Ofskoon die mens ten sterkste — bewus of onbewus — aan sy eeue verbind is, voel hy dit so dan en wan as gebondenheid, asof sy persoonlikheid aan bande gelê en sy lewenskring beperk is.

Dit ontsteek die stryd van die individu teen die eeue waaruit hy gebore is. Hierdie stryd is nie slegs beperk tot 'n gevoel van bedruktheid nie, maar kan tot 'n tragédie ontwikkel, maar meer nog tot 'n komédie. Die kamp van die mens wat glo dat sy geskiedenis 'n blote gewaad of 'n masker voorstel wat hy sommerso kan aflê, waaraan hy kan ontsnap, waarvoor hy hom kan verberg en onsigbaar kan bly, lei onbetwisbaar tot 'n komédie van 'n lewe. Dis ongetwyfeld moontlik dat mense wat ùit 'n kultuurkring stam wat aan vervolgings en onderdrukkings blootgestel is, begeer om nie by hulle gelykes te behoort nie en dat hulle dan 'n kleur aanneem wat van dié van die natuur gegewe kleur verskil, en wat hulle sou kan beskut. Dit kan en mag geluk, dog slegs dan wanneer iemand aan 'n kultuur behoort waaraan dit aan krag en nadruklike uitdrukking ontbreek.

By mense met 'n dieper persoonlike aanleg lei hierdie kamp tot 'n tragiese toestand. Hier bestaan 'n ernstige tweespalt in die innerlikste dink- en gevoelsfeer, met die geloof dat hulle hulle eie geskiedenis moet teëhou en opsy kan skuiwe; hulle soek nl. na 'n ander geskiedenis en na 'n ander kultuurvorm, na die „land van belofte.'' Doelbewuste pogings om deur 'n eg bv. die eie geskiedenis en die aangebore kultuurkring te laat verbleek, gegrond op die geloof dat die liefde selfs dít sal oorbrug, lei meestal nie tot bevryding van die merktekens wat natuur, geskiedenis en kultuur op hart en siel onuitwisbaar ingeprent het nie en voer op die ou end tog tot tragiese tweespalte in die menslike lewe.

Juis ons tyd met sy botsing tussen kulture en volke lewer 'n groot getal voorbeelde op van die tragiek van mense wat kragtens hulle kultuur geen besliste houding kan

inneem en ook weens hulle minderheid van getal op tragiese wyse hulle skommelende karakter aan die onwrikbare loop van wêreldgeskiedenis moet opoffer.

Dis die tragiese stryd van mense teen hulleself, van desenniums teen hulle eeue wat des te tragieser is, hoe sterker die kultuur is. Sulke pogings moet op die ou end vergeefs wees — en is dit ook. Mens kan homself miskien losmaak van sy desennium, miskien ook van sy ouers en sy grootouers, maar nooit van sy eeue, van sy reeks voorouers nie. Hoe dieper die aanleg van die mens is, des te dieper is die skeuring wat op so 'n poging volg, totdat die siel daaraan te gronde gaan of totdat die heilsame groot verlange in hom wakker word na wat hom terugvoer na sy wêreld, na die eeue van sy eie „ek."

Voorts strek ook alle verbondenheid in die breedte, voorgestel deur die horisontale lyn wat sig vereenselwig met die feit dat alle geskiedenis en elke kultuur gekoppel is aan 'n voortdurende gemeenskap. Daar bestaan geen afsonderlike kultuur van 'n enkele mens — net soos geskiedenis nie die lewe van 'n enkele individu is nie. Elkeen word deur sy kultuurerwe binneïn 'n gesamentlikheid gerangskik, waar hy van sy geskiedenis bewus word; hy verkry ook van die maatskappy waarby hy behoort, sy kultuurvorm. Gesien die gegewe gemeenskap kan ook daaruit tweespalt en konflikte voortspruit wanneer die individu die gemeenskap aanvoel as druk, beperktheid en belemmering teen die ontwikkeling van die persoonlikheid. Die begeerte om vry te wees, groei tot verlange na bevryding uit die gemeenskap. Dit kan al binne die engste familiekring afspeel. In hierdie geval wil die individu net by homself behoort, wil slegs individu wees, ongebonde en onbeperk. Dit gebeur vernaamlik gedurende die storm- en drangjare, 'n tydperk waar mens iets geniaals in homself voel, waar mense hulle vleuels graag wil uitsprei om so hoog moontlik te vlieg, en dit aan die mure en dakke, aan die pligte en vereistes van die gemeenskap wyt dat hulle daarin verhinder word. Dit kan nie ontken word nie dat 'n geniale mens tot 'n sekere hoogte geregtig is om die maatskappy teen te staan en anargisties en radikaal te wees — op grond van die beskouing dat hy 'n splinternuwe verskyning aanbied en 'n nuwe middelpunt voorstel. Alles wat geniaal is, is 'n ferment van verrotting. Slegs 'n genie

kan daarop aanspraak maak om dit te wees daar die genie alleen die vermoë besit om met homself tevrede te wees sonder dat hy arm en leeg word. Egte genieë is maar skaars. Origens kan die mensheid dit ook nie verduur om baie daarvan te hê nie: elke genie bedui nl. 'n krisis. Mense wat nie geniaal is nie en wat teenoor die maatskappy wil leef, moet tot afsonderlike figure ontwikkel; wanneer sulke persone talent het, ontwikkel die sogenoemde onegte genieë wat wel sekere gawe besit maar glad geen genieë is nie. Minder begaafde mense ontwikkel onder hierdie omstandighede op die ou end tot misantrope en mensehaters. Gesien die hoofkentekens van 'n kultuur wat die totaal van alle bedrywighede, gewoonte en geloof omvat, kan mens jou voorstel hoe moeilik dit is om sulke mense in die midde van die menslike maatskappy te verdra.

Die derde linie wat die kenteken van 'n egte kultuur moet wees, is die rigtingslyn. Die rigtingslinie wys die weg aan wat 'n kultuur moet inslaan met betrekking tot die toekoms, en rigting is dus ooreenkomstig met die toekomsgedagte en toekomsidee. Dis gewis dat 'n kultuur ook sonder hierdie idee kan bestaan, maar aan hierdie idee is die krag en die sekerheid van 'n kultuur te danke; dit is die sterkste bron daarvan. Uit hierdie toekomsidee ontspring die bewussyn van die noodsaaklikheid om te moet leef. Op hierdie manier beteken ook kultuur die lewenstaak om ten bate van mensheidsdoeleindes en mensheidsideale te leef. Dis dus vir 'n kultuur nie voldoende om sy eie rigting doelbewus na te gaan nie, dit is ook nodig om die baan met die oog op die toekoms voor te berei. Die konflikte waaraan die rigting van 'n kultuur blootgestel word, is die tweespalt tussen geskiedenis en ideaal, tussen maatskappy en verlange. Die toekomsidee verleen aan elke kultuur die sekerheid en lewenskrag om te bly bestaan. Kultuurvorme wat toekomsloos was, word soos gras voor die voete weggemaai: die Romeinse en Griekse kultuur. Die toekomsgedagte is die eintlike motoriese krag wat die kultuur moet besiel.

Elke kultuur bring 'n besondere lewenstyl in sy wêreld. Deur die samehang met sy kultuur verkry die enkele mens sy styl van hoe om te leef. Georg Simmel het een keer die begrip kultuur gedefinieer as die ontdekking en die verstaan van die eie lewe. Mens kom tot sy kultuur in sy eie

„ek." Die eie „ek" is nl. nie slegs die „ek" wat met die dag van die geboorte in die wêreld begin rondkyk het nie, dis nie hierdie begrensde lewe nie, maar dit stel die lewe van 'n reeks voorafgaande generasies voor wat nou tot die lewe van die „ek" geword is. Wanneer mens hierdie grondbeginsels van die lewe ken en bewus daarvan is, dan besef hy ook die kultuur waaraan sy lewe geheg is.

Met die drie verskillende kragkanale wat die wese van 'n kultuur bepaal, is nog nie alles oor die kulturele samehange gesê nie.

Sedert menseheugenis swerf volke rond en ook kulture. Die gevolg van hierdie swerftogte is dat gebiede verower en ook weer verloor word, geestelike verbindings onderbreek en nuwe tot stand gebring word, gemeenskappe vernietig en nuwe gevorm word en geskiedenis vaneengeskeur en opnuut weer geskep word. Die gemeenskap skep op dieselfde manier geskiedenis as die geskiedenis 'n maatskappy verwek. Tog bestaan merendeels die geskiedenis eerder as die maatskappy, maar dit kan ook omgekeerd wees. Onder sodoende omstandighede vorm dan ook nuwe samehange.

So beskik sommige kulture oor 'n tweevoudige eksistensie: die een daarvan is in die oorspronklike gesamentlikheid van die gemeenskap geleë en die ander een oorsteek die grense daarvan. Behalwe die godsdiens van 'n enkele stam, is dit die prestasie van die godsgeloof en die godsdiens dat deur hom kultuur geskep is wat die bepaalde grense van 'n kultuurgebied, van 'n historiese maatskappy en dié van staat en volk oorsteek. Die linies van die geloofskultuur hou ook nie op by die grense van die historiese wêreldgebiede nie. Dis die besondere eienaard van die monoteïstiese geloof dat dit dié ideale kultuur verwek wat die omvatting van alle historiese gebiede beoog: die Godsryk. Gesien die kentekens van hierdie kultuurgedagte strek die vertikale linie tot aan die begintyd van die mensheid, die horisontale tot die uiterste grense waar volke woon, en die rigting tot aan die einde van alle dae. Dis die universaliteit van die kultuur wat deur die godsgeloof geskep is en wat tot in die oneindigheid strek — die ewigheidskultuur wat alle ander kulture in sig wil opneem en opsuig ten einde die enkele grense opsy te skuiwe en alle kulture met mekaar te verbind. Deur die

godsdiens word die mens lid van twee wêrelde: hy behoort by die enge kring van sy spesiale wêreldlike kultuur en ook by die wyer een van sy geloof. In albei wêrelde in word die mens gebore ten aansien van sy geskiedenis, gemeenskap en ook sy rigting. Daar is op verskillende maniere geprobeer om oplossings te vind vir die konflikte wat tussen hierdie twee wêrelde kan ontstaan. Aan die eenkant het die volke die idee gekoester dat hulle gebied ooreenkom met die bereik van hulle godsgeloof. Hierdie eenheidsbegrip sou voorgestel word deur die staatskerk, wat dan merendeels die gevolg gehad het dat die godsdiens bederf en die staat verkluim het. Die resultaat daarvan was meestendeels dat 'n nasionalisme sonder godsgeloof ontwikkel het of 'n godsbekentenis sonder kultuur. Aan die anderkant is die eie kultuur, die eie volk en die eie staat as draer van 'n besondere kultuur bevoorkeur in plaas van die godsgeloof wat in die agtergrond gestoot is. Die eie kultuur is sodoende tot geloof verhef en die primaat van die kerk verwerp, met die resultaat dat 'n pakt gesluit moes word met menslike, alte menslike swakhede. Voorts is geprobeer om elke ander kultuur te verwerp ten gunste van die godsgeloof ten gevolge waarvan 'n kluisenaarslewe ontstaan het wat die wêreld rondom aan geestesarmoede en rigtingsloosheid blootgestel het.

Die juiste oplossing van hierdie konflikte kon slegs dié wees om die kultuur te beoordeel aan die hand van sy religieuse waarde; die gees van 'n kultuur moet die gees van eerbied en van die sedelike goedere van die godsgeloof weerkaats. Alle vorme van kultuur het in die geestelike en sedelike grondslae van die egte, onvervalste godsgeloof wat gelyk is aan mensheidskultuur, hulle staanplek, hulle betekenis en samehang met die hoogste ideale van die mensheid soos mensliewendheid, naasteliefde, agting teenoor medemense, hulpvaardigheid teenoor arme en swakkes, eendrag, agting vir die geskiedenis en vir die maatskappy en sy eienaardighede, en onbeperkte deelname aan 'n gemeenskaplike voorspoedige toekoms van die mensheid. Om te besef hoe ver mense en geselskappe van hierdie begrippe kan afwyk, is dit voldoende om 'n kort blik te werp na buite.

Aan tydstoestande waarteen gees en siel nie opgewasse is nie, kan die mens die beste genees deur te luister na die ewige waarde van sede en moraal, na die waarde van goedheid, skoonheid en waarheid, soos dit voorgestel en vertolk word deur die godsdiens, waarvan die draers bewus moet wees van hulle hoë taak en wat hoog oor die alledaagse lewe moet troon. Dis die enigste band wat mense in sulke noodlotstye weer aan 'n beter toekoms kan koppel.

In hierdie samehange van mense met hulle kultuur, van hulle kultuur met geskiedenis, maatskappy en toekoms, waaraan die klokkegelui van die godsdiens moet maan wat uit die hoër sfere in die siele van mense moet indring, lê die wortels van die karaktervorming en kragte van volke en kulture om storme af te slaan en jaarduisende te oorleef.

Ook Suid-Afrika se wese is nie onaangetas gebly deur die storme van buite nie, maar aan sy ou, kerngesonde gees sal Suid-Afrika genees.



# DIE ROMEINS-HOLLANDSE REG AS KULTUURGOED VAN DIE AFRIKANER-VOLK EN VAN DIE VOLK VAN SUID-AFRIKA

□ □ □ □ □ □ □ □ **Prof. D. PONT**

IN die jaar 1652 met die landing van VAN RIEBEECK aan die voet van Tafelberg, begin die loopbaan van die Romeins-Hollandse Reg in Suid-Afrika. Net soos die taal wat deur die aankomelinge gepraat word, net soos die godsdiens wat deur hulle bely word, so is ook die reg wat hulle verhoudings tot hulle medemens in die samelewing beheers, uit die moederland saamgebring.

Die Romeins-Hollandse Reg wat vandag in Suid-Afrika geld, is dus wat sy afkoms betref die reg wat in die jaar 1652 in die land van waaruit die nedersetting aan die Kaap gestig word, geld en dit begin op daardie oomblik aan die Kaap geld omdat net soos die mense wat gesamentlik die jong volkplanting vorm om met mekaar van gedagtes te kan wissel behoefte het aan 'n taal, hulle ook behoefte het aan 'n stelsel van reëls en voorskrifte om hulle gedrag teenoor mekaar en mekaar se belange vas te stel. Met die verbreiding van die mense wat uit hierdie nedersetting weggetrek het oor Suidelike Afrika, het ook die taal wat deur hulle gespreek is hom uitgebrei, is hul godsdiens in die onbekende wêreld uitgedra en het die reg waaraan hulle hul vir die regulering van hulle gedragings teenoor hulle medemens in die samelewing onderworpe gevoel het, sy heerskappy verder uitgestrek totdat die Romeins-Hollandse Reg die reg van al die inwoners van Westerse beskawing van heel Suid-Afrika geword het.

Wanneer die Romeins-Hollandse Reg sy loopbaan hier begin, het dit reeds 'n eerbiedwaardige geskiedenis agter die rug. Dit is op daardie oomblik die reg wat geld in die belangrikste staat (Holland) van 'n federasie van republieke,

die Republiek van die Verenigde Nederlande, wat aan die voorpunt van die 17de eeuse Europese beskawing staan. En aangesien ekonomiese welvaart en geestelike ontwikkeling van 'n volk altyd in 'n groot mate in die reg van die volk weerspieël word, kan gesê word dat die Romeins-Hollandse Reg op daardie tydstip aan die voorpunt van die ontwikkeling van die reg in Europa staan en tot die vooraanstaande regstelsels behoort.

Wanneer die Romeins-Hollandse Reg in Suid-Afrika geplant word is dit 'n stelsel van voorskrifte wat saamgegroei is uit twee verskillende elemente, soos die naam daarvan ook wil aandui. Dit is 'n saamgroeiing van beginsels wat in die loop van die 15de, 16de en 17de eeu uit die Romeinse Reg soos dit toe bekend was min of meer kragtens doelbewuste keuse oorgeneem is, met voorskrifte van Germaanse Reg, van die volksreg van die verskillende Germaanse volkstamme wat van ouds, d.i. sinds die eerste eeue van die Christelike jaartelling, die Nederlande bevolk het, in hoofsaak Frankiese, Friese en Saksiese volksreg, wat met en uit die omstandighede van die volke gegroei het. Die Germaanse volksregte, soos die Germaanse volkstale, het in hoofsake wel met mekaar ooreengestem, maar op talryke ondergeskikte punte van mekaar verskil. Met verloop van tyd word volksreg landreg, d.i. gebiedsreg, d.w.s. die reg wat oorspronklik alleen vir die stamgenote wat 'n bepaalde gebied bevolk, geld, geld vervolgens ook vir elke nie-stamgenoot wat in daardie gebied woon. Nie langer is jou afstamming onafhanklik van waar jy woon, beslissend vir die vraag onder watter reg jy leef nie, maar die gebied waarin jy woon, bepaal die reg waaraan jy onderworpe is. En in daardie gebied geld dan die reg van die stam wat sy reg daaraan gegee het òf omdat die stam alleen daar woon òf omdat die stam op hierdie stuk daar oorheers.

Wanneer later na die cessie van die Kaap aan Engeland Romeins-Hollandse Reg as die reg van die bevolking aan die Kaap, ook van die nuwe inkomers, gehandhaaf bly en wanneer in die loop van die 19de eeu en ook aan die begin van die 20ste eeu ná afloop van die Tweede Vryheidsoorlog, aan die aandrang om die privaatreg van Engeland tot die privaatreg van Suid-Afrika te verklaar met opsysetting van die Romeins-Hollandse Reg, deur die owerheid geen gehoor

gegee word nie, dan sien ons daar opnuut dieselfde verskynsel weer voor oë, nl. erkenning van die beginsel dat nie die owerheid nie, maar dat die volk die inhoud van die reg van 'n gebied bepaal, omdat reg om te kan geld sy steun moet vind in die oortuiging van die mense oor wie dit moet heers en omdat indien reg nie in die oortuiging van 'n mensesamelewing wortel nie, dit sy funksie as reg vir daardie samelewing nie met sukses sal kan vervul nie, nie omdat die samelewing teen die ordening wat reg oplê gekant sou wees nie, maar omdat dit teen die inhoud van die ordening vir sover dit nie uit hul bewussyn voortgekom het nie en vir sover dit dus geen beroep op hulle doen nie, gekant is.

Soos die stamregte onderling op ondergeskikte punte verskil het, so bly die gebiedsregte onderling op ondergeskikte punte verskil. Wanneer stede ontstaan, brandpunte van handel, bedryf en skeepvaart en dus van nuwe welvaart, centra van werksaamhede wat op die platteland nie in die mate voorkom nie en waarvoor die bestaande landreg dus geen of onvoldoende reëling bied, ontstaan as aanvulling van die landreg wat ook in die stad geld, in die stad buitendien tot reëling van die spesiale stedelike werksaamhede stadreg en die verskeidenheid van reg neem daarmee toe.

Vanaf die begin van die staatkundige ontwikkeling van die Nederlande word die reg van hul gebied deur verskeidenheid gekenmerk en ook later wanneer die Nederlande staatkundig tot 'n Republiek verenig word, bly ons verskeidenheid van reg daar vind. Alhoewel staatkundige eenheid eenheid van reg sou doen verwag en eenheid van regstelsel reeds deur ALEXANDER DIE GROTE aan die Grieke as postulaat van staatkundige eenheid voorgehou is en op sy voetspoor later altyd deur groot heersers is erken, het in die Republiek van die Verenigde Nederlande verskeidenheid van reg hom altyd bly handhaaf. Die verskille het egter geen aanleiding daartoe gegee dat die reg van 'n bepaalde gebied die landgenote van daardie gebied nie sou bevredig het nie, solank hulle slegs binne die gebied waarin hul reg gegeld het, gebly het. En die vervoerwese was baie minder sterk ontwikkel as vandag.

Later in Suid-Afrika is aan die reg wat vanuit Nederland saamgebring is van hierdie eienskap wel 'n verwyt gemaak, met verontagsaming van die rykdom aan beginsel wat dit

juis daardeur bied, maar vir wat Suid-Afrika betref op weinig goeie grond. Van die begin af aan het dit vanself gespreek dat die nedersetting aan die Kaap wat uit mense uit verskillende gebiede en ook uit gebiede buite die Nederlande bestaan het, met die verskeidenheid nie gedien was nie en van die begin af aan was duidelik dat om verskille in opvatting van wat in 'n bepaalde geval reg sou wees, te vermy gekies moes word. Daar is 'n paar voorbeelde van bewuste keuse. Die keuse is egter nie deur die mense aan die Kaap self gedoen nie, maar ten behoewe van hulle deur die gesaghebbers in Patria. Gewys kan word op die „Echtreglement" van 1656, die „Oktrooi" van 1661 en die Eed van die Hugenote volgens die Instruksie van Here XVII van 1687. Die verwyt het voortgespruit uit 'n besef van gebrek aan vaste hand om die juiste keuse te doen, wat weer gevolg was van gebrek aan kennis van die geskiedenis van ons reg.

Die inhoud van die volksreg en later die gebiedsreg word deur die volk self vasgestel. Dit geskied òf deur daadwerklike gedrag, gebruik, gewoonte, òf oorspronklik in vergaderings waartoe alle weerbare manne van die stam toegang het en dan na aanleiding van konkrete gevalle. Wetgewing in die sin waarin ons dit vandag ken as die vernaamste bron van reg, kom nog maar selde voor en speel, behoudens uitsonderinge, voor die 19de eeu geen grote rol nie. Die inhoud van die reëls van volksreg steun op volksopvatting, volksoortuiging. En wanneer al gou die vergaderings waarin regsvinding plaasvind nie meer deur die hele volk bygewoon kan word nie, geskied dit deur verteenwoordigers van die volk wat deur die volk of ook deur die owerheid uit die volk gekies word.

Oorspronklik is volksreg dus in dubbele sin volksreg nl. sowel in die sin dat dit vir die lede, al die lede, van 'n bepaalde volkstam geld, asook in die sin dat die inhoud daarvan deur die genote van die volk self vasgestel word. En wanneer volksreg gebiedsreg word, word die inhoud van die gebiedsreg nog deur die volksgenote, nou landgenote, op die genoemde wyse vasgestel en ook gewysig.

Wanneer ons in die Kaap gedurende die bewind van die Kompanjie en die eerste jare van die Engelse regering in die buitedistrikte Landdros en Heemrade regspraak sien uitoefen, is die Heemrade die verteenwoordigers van die volk

wat uit die volk gekies is om namens die volk aan die regsvinding deel te neem, om bestaande reg toe te pas en om nuwe reg te skep. En toe in 1827 die howe van Landdros en Heemrade deur die hof van die „Resident-magistrate" vervang is, is aan die eeue-oue medewerking van die volk by die regsvinding 'n einde gemaak en het wat sinds menseheugenis volkswerksaamheid was, owerheidswerksaamheid geword. Daarby het die owerheid gebruik begin maak van amptenare wat nie almal deel van die volk gevorm het nie en die oortuiging ten aansien van wat reg is, wat in die volk geleef het soos dit in elke volk wat homself bewus is, leef, nie almal ewe goed en suiwer kon aanvoel en interpreteer as die verteenwoordigers van die volk dit in die verlede self gedoen het nie. Die regstoepassing en regsvorming deur die regspraak het van die volksoortuiging vervreemd geraak en daarmee is aan die regskultuur van die volk van Suid-Afrika skade toegebring.

Die ander element waaruit die Romeins-Hollandse Reg gegroei het, is die Romeinse Reg, d.i. die reg van die Romeinse Keiserryk soos dit van ongeveer 450 voor Christus tot 530 ná Christus ontwikkel het om toe gekodifiseer en daarmee vasgelê te word. Dit is die Romeinse Reg soos ons dit ken uit die tyd van keiser JUSTINIANUS, wat van 527—565 in Konstantinopel geregeer het, waarvan die beginsels in die Germaanse regte van die Nederlande in die loop van die 15de, 16de en 17de eeu opgeneem is. 'n Regstelsel dus wat 'n ontwikkeling van 'n kleine duisend jare deurgemaak het, wat tot taak gehad het om die menslike verhoudings in die grootste wêreldryk van die oudheid te reël en wat gedurende meer as 200 jare onder direkte invloed van die jonge, besielde, onstuimige, Christelike gedagte gestaan het.

Die ontwakende Europese wêreld van die Renaissance het in die Romeinse Reg begrippe en voorskrifte aangetref wat beter gepas het by die behoeftes van 'n nuwe tyd as die inheemse konserwatiewe Germaanse regte kon aanbied. En waar die regte op talryke ondergeskikte punte van gebied tot gebied verskil het, het die Romeinse Reg 'n eenheidsreëling aan die hand gedoen. Dit het gelyk gebly waar mens ook gaan en tot watter land en volk jy ook behoort. Vir die denkers en sieners van daardie tyd wat vervul deur die Christelike sendwoord *ut omnes unum sint* die wêreld en

die mensdom as 'n eenheid gesien het, was die gedagte van een staat, die Heilige Roomse Ryk van die Duitse Nasie, een kerk, die Rooms-Katolieke Kerk, een beskaafde taal, Latyn, een regstelsel, die Romeinse Reg, en daarmee een kultuur vir die hele mensheid deur aanvaarding deur almal van dieselfde beginsels van geloof, taal, reg, wetenskap en kennis, die verwesenliking van 'n grootse ideaal. En die praktyk van die reg was ook daarmee gediend, want die Romeinse Reg het in 'n wêreld waarin met die ontdekking van Amerika en die uitbreiding van die handel op die Ooste ekonomiese verkeer 'n nuwe ontwikkeling begin het, vir menige nuwe situasie 'n reëling aangebied wat in die inheemse reg tevergeefs gesoek is. Buitendien het die Romeinse Reg as *ratio scripta*, as die geopenbaarde billike reg, die ideaal van reg, bevryding gebring waar die reëling van inheemse gewoontereg as gevolg van die werking van die bekende menslike konserwatisme en vrees vir avontuur, beklemmend strak en onbuigsaam geword het.

So het dan die regstelsel tot stand gekom wat in die loop van die 17de eeu in die Nederlande met die naam Roomsch-Hollandsch Recht aangedui word, wat hier by ons Romeins-Hollands Reg genoem word sinds in die loop van die 19de eeu mense ten onregte begin dink het dat dit iets met die Rooms-Katolieke Kerk of haar geloof uitstaande sou hê en wat nou van tyd tot tyd deur sommiges van ons mense wat hulle diep sou skaam indien moes blyk dat hulle onkundig is van die verskil in die twee begrippe wat deur CICERO met *ius* en *lex* aangedui word, ewe goedsmoeds en slordig Romeins-Hollandse Wet of nog beter „die Wet" genoem word, instede van „ons Reg."

Ons reg, dank sy ryke en saamgestelde inhoud, nie aan 'n welwillende toeval nie, maar aan die werksaamheid van die volk en daarnaas van 'n aantal van die vernaamste juriste wat ons Westerse beskawing ooit geken het, manne wat as argitekte 'n imposante gebou gekonsipieer het. In die loop van die 16de en 17de eeu het die Romeins-Hollandse Reg, op voetspoor van die Romeinse Reg ook produk van wetenskap geword, van 'n eie vaderlandse wetenskap gedra deur juriste wat uit die volk voortgekom het. Terwyl die reëls van volksreg in hul oorspronklike gedaante op die gevoel van die volk 'n beroep gedoen het en dit moes bevredig het, het

die reëls van Romeinse Reg vir sover hulle geresipieer is in ons reg, meer op die verstand van die juriste hul beroep gedoen. Volksreg is aangevul met juristereg.

Die Romeinsregtelike element in die Romeins-Hollandse Reg het as rasionalisasie van wat reg is as unifiërende en egaliserende faktor gewerk, gelykheid van reg vir almal en gelykheid van almal vir die reg. Daarin lê ook 'n verklaring van die verskynsel dat in die 19de eeu by toepassing van die Romeins-Hollandse Reg in Suid-Afrika, met name in die Kaap, deur regters op die Romeinsregtelike bestanddeel van die Romeins-Hollandse Reg die klem gelê word. Die Germaansregtelike bestanddeel, die element wat uit die volkslewe gespruit het en daarmee nouer in kontak staan, word deur die regstoepassers in Suid-Afrika minder goed geken en verstaan. En so het ons reg in die loop van die 19de eeu meer juristereg as volksreg geword.

Die Romeins-Hollandse Reg het 'n wetenskap van reg gewek wat aan die juridiese denke van die mensheid in die 17de en 18de eeu vooraanstaande leiding gegee het. En ook Suid-Afrika het vanuit die verte daarvan geprofiteer. Terwyl in Engeland die eerste professoraat in die Engelse Reg eers in 1758 ingestel word, vind ons dat in die Nederlande aan meer as een universiteit die inheemse reg reeds dwarsdeur die 17de eeu gedoseer word. En wanneer in die begin van die 19de eeu die Kaap deel word van die Engelse staatsgebou, verloor die reg aan die Kaap sy wetenskaplike agtergrond sonder iets anders daarvoor in die plek te kry, met as gevolg dat 'n rustige, objektiewe beoordeling van die werk van regspraak en regspraktyk van dié tyd af vir die reg van Suid-Afrika ontbreek. En tot vandag toe word die effek van daardie leemte nog steeds gevoel.

Wanneer in Engeland aan die einde van die 17de eeu nie meer as 70 boeke oor die reg en 'n honderdtal versamelings van vonnisse verskyn het, word dit op dieselfde tydstip deur die literatuur oor die reg in die Nederlande, d.i. dus ook die reg van Suid-Afrika, belangrik oortref. Maar wanneer in die begin van die 19de eeu die bande tussen Suid-Afrika en Nederland afgesny word, duur dit lank voor weer 'n wetenskaplike verhandeling oor die reg ditsy in Engeland, ditsy in Suid-Afrika verskyn.

Wanneer Hugo de Groot in 1631 sy Inleiding oor die Romeins-Hollandse Reg in Nederlands publiseer, word daarmee die volkstaal ook as dïe taal van die wetenskap van ons reg erken. Maar wanneer in 1827 in die Kaap Engels tot die uitsluitende taal van die howe verklaar word en vervolgens alle vonnisse en alle boeke wat oor ons reg die lig sien dwarsdeur die 19de eeu en tot diep in die 20ste eeu in Engels gepubliseer word, het die volkstaal sy erkenning as wetenskaplike regstaal weer verloor en word daarmee 'n oud-gevestigde tradisie omvergewerp en aan die regskultuur van die Afrikanervolk afbreuk gedoen.

Of en in hoever Romeins-Hollandse Reg deel vorm van die Afrikaner se geestesgoed, is aan die einde van die 18de eeu geen probleem nie. Dit het sy tekortkomings ongetwyfeld soos alle mensewerk altyd leemtes vertoon. Die materiële reg het nie meer in alle opsigte aan die behoeftes van die tyd beantwoord nie, handelsreg en strafreg het om hersiening gevra; die formele reg, die prosesreg, was verouderd en die metode van regstoepassing het 'n outokratiese trek vertoon. Maar dit ly hoegenaamd geen twyfel nie dat dit deur die volk as sy eie beskou en erken is, en dat die volk in die algemeen gesproke sy eie gedagtes oor reg en geregtigheid daarin uitgedruk gevind het.

Dit is die verandering in die staatkundige lot van die volk van Suid-Afrika aan die begin van die 19de eeu wat daartoe lei dat vandag die ongewone vraag gestel kan word of en in hoever ons reg deel van ons kultuur is. Wel word by die kapitulasie van die Kaap bepaal dat bestaande reg in stand sal bly, maar daarby word dit nie gelaat nie. Skaars kon dit ook verwag geword het. Reg, na sy aard, is nie staties nie, maar 'n ewig groeiende organisme, bottend en uitgroeiend tot beantwoording aan die eise wat die ontwikkeling van die mense-maatskappy daaraan stel, afsterwend waar sy voorskrifte geen doel meer dien nie. By die regsontwikkeling in die Kaap, die belangrikste gebied vir die groei van reg in Suid-Afrika gedurende byna die hele 19de eeu met uitsondering van die laaste twee decennia, wanneer 'n daarmee min of meer gelykstaande eie regslewe in Transvaal en ook in die Oranje-Vrystaat opbloei, is die volk vrywel uitgeskakel. Regsvorming deur gewoonte het moeiliker geword sinds die bevolking uit twee heterogene bestanddele elk met eie

bewuste, vaak aan mekaar teenoorgestelde oortuiging, saamgestel is. Aan regsvorming deur middel van die regspraak word die volk deur middel van sy verteenwoordigers geen deel meer gegun nie. En die professionele juriste aan wie die regspraak opgedra is, het self nie uit die volk voortgekom nie. Tot met die aanstelling van Cloete en Watermeyer as regters in 1854 is alle regters aan die Kaap uit die buiteland, uit Engeland ingevoer.

Regsvorming deur middel van wetgewing geskied ditsy in Kaapstad, ditsy in Londen, maar tot 1852 oefen die volk hoegenaamd geen of minimale invloed daarop uit nie.

Van 'n lewende wetenskap van reg is daar geen sprake nie, nòg aan die Kaap, wat mens ook nog nie verwag nie, nòg in Engeland waar die wetenskap van Engelse Reg self kwyn. Die opleiding van die juriste is toevertrou aan universiteite waar ons reg nie geken en nie gedoseer word nie en so is in daardie tyd deur onderwys in vreemde reg, Engelse reg, 'n stelsel van privaatreg, wat alle blyke van gebrek aan metode en weinig sin vir intellektuele orde ook vandag nog gee, die gemoed van die jong manne wat geroepe was om die reg van Suid-Afrika te dien, vir die waardes van daardie reg en vir die beginsels wat daarin opgesluit lê, wat deur die volk in die verlede aanvaar was en waarvan die volk nog nooit afgesien het nie, toegesluit. Juriste en volksgenote het in twee verskillende wêrelde begin dink.

Die volkstaal is nie langer regstaal nie wanneer in 1827 die Engelse taal as die enigste taal van die geregshowe ingevoer word. Volkslewe en regslewe het uitmekaar gegaan en die volk het van sy reg vervreemd geraak.

Intussen het die nuwe owerheid, soos elke owerheid betaam, sy sorg vir die reg nie wil verwaarloos nie. Die prosesreg wat uit die 16de eeu gedateer het en verouder was, is vernuwe deur die bestaande Engelse prosesreg en die reëls van Engelse bewysvoering hier in te voer. En al het daardeur ook beginsels van Romeins-Hollandse Reg wat ons nie graag verwaarloos wil sien nie, in die verdrukking gekom, tog kan in die algemeen gesproke hierdie verandering as 'n wesenlike verbetering verwelkom word.

Die bestaande handelsreg is in hoofsaak deur die Engelse handelsreg vervang, nie soseer in belang van die reg nie, as

wel in belang van die handel, wat in Engelse hande was. In die privaatreg en in die strafreg is hier en daar ook ingegryp. In veel gevalle nie soseer omdat een of ander beginsel van bestaande reg vanuit objektiewe standpunt besien wysiging of aanvulling of afskaffing nodig gehad het nie, maar om aan die wense van die nuwe nedersetters uit Engeland tegemoet te kom. Op dié manier het ons reg die heilsame instelling van die verpligte kindsdeel in die erfreg, het ons reg die beginsel van die bevoegdheid van die moeder om in geval van haar dood naas die vader 'n toesiende voog oor haar minderjarige kinders aan te stel, het ons reg die beginsel dat die moeder reg op die voogdy oor haar minderjarige kinders in geval van die dood van die vader het, verloor en op dié manier het ons reg nog ander instellings ook, waaroor hier geswyg word, verloor. Die ingryping deur die wetgewer het ons reg en daarmee ons volkslewe en ons volkskultuur van 'n aantal billike instellings beroof, ons erfdeel minder wêrd gemaak en ons geestelik verarm.

Buitendien is dit opvallend dat die wetgewer by sy werksaamheid hom steeds deur Engelse voorbeeld laat lei en nooit daarvan droom om die geldende reg waar dit wysiging behoef op grond van die beginsels van die geldende reg te wysig en verbeter nie. Iedere poging om selfstandig met gebruikmaking van die materiaal wat deur die geldende reg aangebied word, skeppend op te tree, ontbreek. Die onselfstandigheid het hoogty begin vier.

Ook die juriste aan wie as regter of as praktisyn die toepassing van die reg toevertrou is, het bewus of onbewus op meer as een gebied tot afbraak meegehelp. So is ten spyte van die tydige en dringende waarskuwing van regter E. B. Watermeyer om dit nie te doen nie, altyd meer op die gemeenskap van goed by huwelik afgeding, sonder goeie gronde en tot skade van die getroude vrou wat self oor geen of weinig goed beskik het. So het 'n sogenaamde uitleg deur die regters van die begrippe kwaadwilligheid en verlating wat met alle taal- en regsgevoel in stryd is, die instelling van egskeiding op grond van kwaadwillige verlating, ontsiel. So het 'n totaal verkeerde begrip van wat die elemente van die onregmatige daad van laster in ons reg wel is, die regters daartoe gebring om die deur vir ongegronde lasterprosesse wyd oop te gooi en om instede van

stryd te voorkom, waartoe die reg tog dien, stryd uit te lok. So is daar meer om op te noem, waaroor hier geswyg word.

Maar miskien word die karakter van reg en regsbedeling in Suid-Afrika ná 1800, vir wat die volk en sy kultuur betref, nie soseer deur die wysigings in die inhoud van die reg gekenmerk nie, as wel deur die metode wat by die regstoepassing in swang kom en deur die standpunt wat deur die juriste ten aansien van die vraag wat reg is, ingeneem word.

Ons reg beskik oor 'n skat van geskrifte wat uit die 16de, 17de en 18de eeu dateer en waarin sy beginsels neergelê is. Die inhoud daarvan is vir die hedendaagse leser wat slegs Engels ken, ongelukkig somtyds moeilik verstaanbaar, omdat dit in Latyn of Nederlands geskryf is en in sommige gevalle met 'n outydse lettertipe gedruk. Ook is hulle nie naslaanboeke met 'n gepaste antwoord op elke besondere vraag uit die praktyk nie, maar studieboeke wat die haastige soeker nie eintlik tegemoet kom nie. Die geskrifte wat oor ons reg geraadpleeg behoort te word indien mens die inhoud daarvan wil leer ken, lewer dus nie eintlik „quick results" op nie, 'n eerste eis van ons gejaagde en nie al te grondige tyd, waaraan mens nie straffeloos ontkom nie. Vandaar dat by die regspraak ter beantwoording van die vraag wat in Suid-Afrika reg is, die vonnisse van die howe in Engeland geraadpleeg is en word, vonnisse wat hoogstens kan verduidelik wat die reg op daardie stuk in Engeland is. So is en word reg wat in ons land nie geld nie, hier wel gevolg en toegepas en so is en word by die beslegting van 'n geskil die geldende Romeins-Hollandse regsbeginsel partymaal deur ons howe slegs gehandhaaf in sover dit ook toevallig aan die Engelse voorbeeld wat gevolg word, tot grondslag lê. Ons howe is op dié manier nou al jare lank besig om vir toekomstige geslagte 'n mate van regsverwarring op te samel wat nog tot veel ellende aanleiding sal gee en die vertroue in die regspraak van ons howe nog ernstig mag gaan skok; want die gelding van die Romeins-Hollandse beginsel bly nogtans van krag en geen vonnis sal dit van sy krag beroof solank dit in die volk bly lewe. Maar buitendien het die gebruik van vonnisse as vindbron van ons regsbeginsels daartoe gelei dat die regstryd in die hof allengs beskou

word as die normale manier waarop reg in die maatskappy sy gesag laat geld. Die vakkundige belangstelling van die hedendaagse Suid-Afrikaanse juris, hoe uitstekend hy as juris ook al mag wees, is in die algemeen gesproke baie meer beperk as die belangstelling van die Romeins-Hollandse juris van weleer. Daar het 'n neiging by die regsprofessie ontstaan om reg te beskou as 'n stelsel van vasstaande reëls wat jy dan in vonnisse vind, waarvolgens die mens sy sake maar moet inrig, instede van 'n stelsel van voorskrifte wat tot reëling van die menslike samelewing, wat hom altyd weer vernuwe, moet dien. Waar die lewe van die mensheid en sy behoeftes uitgangspunt was, het die regsvoorskrif van die vonnis uitgangspunt geword. Toepassing op die geval van wat as reg beskou word het belangriker geword as om in diens van die geregtigheid dié vir die geval toepaslike beginsel te soek; 'n werksaamheid wat vir die juris seker makliker, maar vir die regsoekende volksgenoot partykeer baie onbevredigend moet wees. Elke konflik wat om 'n regsoplossing vra, is tenslotte altyd allereers 'n menslike probleem en nie in eerste instansie 'n proefkonyn vir forensiese skolastiek nie. Waarskynlik word daardie a-sosiale resultaat deur die meeste van ons juriste nie gewens nie, maar die metode wat gevolg word lei daartoe, alhoewel daardie metode juis hoegenaamd geen *condicio sine qua non* vir 'n bevredigende regsvinding is nie en vreemd is aan ons eie reg.

In die loop van die 19de eeu het die kwynende wetenskap van reg in Engeland opnuut opgebloei en die juriste het oor die wese van reg weer begin nadink. Onder leiding van BENTHAM en AUSTIN en onder invloed van Engelse staatkundige teorie het die nuut ontwaakte denke hom vasgeloop in 'n rigting wat met die opvatting van reg wat die Romeins-Hollandse Reg beheers, stry. In Engeland het die mening posgevat dat reg na sy aard owerheidsreg is, deur die owerheid van bo-af aan die onderdane opgelê en deur hom toegepas. Die gedagte het pragtig gepas by die toestand van sake aan die Kaap, waar aan die volk geen of minimale seggenskap by die regsvorming ditsy deur wetgewing, ditsy deur regspraak toegeken is. En na die anneksasie van die Republieke was ook daar gedurende 'n aantal jare, uiters belangrike jare, die reg suiwer owerheidsreg; ook daar het die volk geen stem hoegenaamd gehad nie. Doelbewus is

deur die owerheid daarvan gebruik gemaak. Reg en volk het vreemdes vir mekaar geword.

Daarteenoor staan die beskouing van reg as gegroei uit die volk se regsbewussyn uit, nageleef deur die volk omdat die volk dit as reg erken en goedkeur en waar nodig afgedwing deur die owerheid, nie omdat dit owerheidsvoorskrifte is nie, maar omdat dit reg is, d.i. steun op die oortuiging van wat behoort, wat in die volk leef. Hierdie opvatting het die Germaanse regte en ook die Romeins-Hollandse Reg van vroeg af aan beheers.

Die onuitgesproke opvatting wat op die voetspoor van Engeland in die 19de eeu in die Kaap en sinds die begin van die 20ste eeu in Suid-Afrika heers, nl. dat reg owerheidsreg, nie volksreg is nie, dat die owerheid die inhoud daarvan bepaal sonder op die oortuiging van die volk ten aansien van wat reg is, ag te slaan of te steun, het veel daartoe bygedra om reg en volk van mekaar te vervreem, om die regsoortuiging van die volk te verswak en sprakeloos te maak en om 'n Suid-Afrikaanse regskultuur in sy groei te hinder. Die geskiedenis leer dat wat ook al die owerheid en sy helpers mag verrig, hul regskeppende werk, indien dit wat sy hoofbeginsels betref nalaat om aan die bewuste regsoortuiging wat in die volk leef uitdrukking te gee, vergeefse werk is en nie kan bly bestaan nie. Die kultuur van die reg, ook in Suid-Afrika, stel as eis die ontwikkeling van 'n bewuste regsoortuiging by die volk en 'n eerbiediging daarvan deur die owerheid.

Die aandag van die leser is nie op die verlede gerig om hom op te wek tot 'n Quichotiese geveg teen magte wat in afgelope jare in Suid-Afrika gewerk het en hulle kragte algaande verloor het of nog sal verloor, maar wel om te verduidelik dat die huidige vraagstuk van ons reg as onderdeel van ons kultuur en daarmee die breë vraagstuk van ons hele kultuur in die lig van die verlede gesien moet word, om in die toekoms aan die oplossing daarvan te kan arbei.

Die verarmingsproses van die verlede het nog nie tot stand gekom nie en die breuk van die verlede is nog nie geheel nie. Indien die reg van Suid-Afrika weer in volle

mate deel sal vorm van die kultuur van die volk van Suid-Afrika, moet die volkstaal ook regstaal wees, moet met name die regstoepassing in ons howe en die regsvorming deur middel van regspraak en deur middel van wetgewing hom van Afrikaans nie slegs bedien as 'n taal waarin vanuit Engels vertaal word nie, maar 'n taal waarin selfstandig oor reg gedink en waarmee regsgedagtes uitgedruk word, opdat die regsoortuiging van die Afrikanervolk weer gewek mag word. Indien die reg van Suid-Afrika sy betekenis as geestelike erfgoed van die volk weer terug moet wen, behoort ons regspraktisyns in ons eie reg opgelei te word. Dit is ongehoord dat 'n opleiding aan 'n Engelse, Skotse of Ierse universiteit in Engelse, Skotse of Ierse Reg, aangevul deur 'n uiters onbetekenende toelatingseksamen in 'n enkele onderdeeltjie van Suid-Afrikaanse Reg, of ook dat die meesterskap in die tegniek wat 'n Engelse advokaat moet beheers om met sukses in die geregshowe in Londen te kan optree, 'n voldoende kwalifikasie sou wees om in Suid-Afrika die reg van Suid-Afrika ten behoewe van die burgers van Suid-Afrika te praktiseer.

Indien die reg van Suid-Afrika vir die volksgenoot in Suid-Afrika weer lewende reg moet wees, waarvan die hoofbeginsels ook deur die leek verstaan en goedgekeur en as sy eie herken kan word, dan behoort daar 'n wetenskap van die reg te wees en dan behoort ons universiteite so'n wetenskap op te bou, nie slegs om juriste op te lei nie, maar om die gedagtelewe van die hele volk met die beginsels daarvan te deurdring, sowel deur woord as deur geskrif.

Indien die reg van Suid-Afrika sy regmatige plek in die volkslewe moet inneem, moet daar iets verander in die metode van regsvinding en regstoepassing en behoort die juris te besef dat hy in diens van die volk geroepe is om die geregtigheid te dien, nie slegs om reg toe te pas nie; regspraktyk dus 'n professie en 'n roeping, nie 'n besigheid nie.

Die eie Suid-Afrikaanse regskultuur vra om jong manne wat die tale van die land beheers, en in die reg van die land opgelei, die uiting van die regsgevoel van die volk van Suid-Afrika in die beginsels van reg wat van ouds in

Suid-Afrika gegeld het, wil soek en vind en wat by die skepping van nuwe reg of die wysiging van bestaande reg deur wetgewing en regspraak hulle deskundige oordeel wil laat vorm deur die gedagtes ten aansien van wat reg is, wat leef in die oortuiging van die volk waarvan hulle deel uitmaak, dus ook deur die gedagtes van hulle eie regsoortuiging en wat geen prys daarop stel om as blote navolgers van aan die buitelandontleende voorbeeld, te paradeer nie.

Indien deur 'n nuwe jong generasie aan hierdie eis voldoen sou word, en ook alleen dan, sal ons weer in die volle sin van 'n eie Suid-Afrikaanse regskultuur kan praat.



# BEELDENDE KUNSTE IN SUID-AFRIKA

□ □ □ □ □ □ □ **Dr. A. C. BOUMAN**

DIT is, veral onder die omstandighede van hierdie tyd, nodig dat die Diets-sprekendes hulleself besin oor die waardes wat die Dietse stam aan die wêreld geskenk het. Is sy eie lewe kragtig genoeg dat die openbaring daarvan, ook deur die kuns, 'n onmiskenbare eie stempel dra? Is die uitinge van die verskillende Dietse bevolkingsgroepe wat elkeen in sy eie gebied lewe, só sterk verbonde dat mens dit kan beskou as vrugte van één boom, as blomme van één plant? En bestaan daar nietemin genoeg kenmerkende verskille dat mens mag spreek van 'n Nederlandse, Vlaamse en Afrikaanse kuns?

Die antwoord op hierdie vrae lyk eenvoudiger in die geval van die letterkundige as van die beeldende kuns. Die medium van letterkundige werke, veral van gedigte, bepaal ten dele die styl. Die Dietse taalgroep het nie alleen duidelik verskillende uiterlike vorme ontwikkel nie, maar ook taamlik sterk verskillende dinamiese inwendige vorme. Die dinamiek van goeie Afrikaanse poësie dryf woorde en sinsvorme, ryme en beelde anders voort as die innerlike kreatiewe krag wat opgeslote lê in Nederlands of Vlaams. Die verskil in uitingsvorme op hierdie terrein is só duidelik dat die verskil in dinamiek, in innerlike stukrag, eweëens as 'n feit aanvaar word. Daar word oor geswyg asof dit 'n axioma was. Of ook: dit word glad nie besef nie.

Hoe weinig aandag is daar nog bestee aan hierdie probleem: die wisselwerking tussen die skeppende kunstenaar en sy medium. Die metode om die een kunstenaarsprofiel af te teken langs die ander moet strik-filologies wees. Ons moet die grammatika beskrywe — noem dit grammatika in 'n hoër sin — van Kloos, Marsman, Gezelle, Jan Celliers. En netso die grammatika — noem dit grammatika van die skilderkunstige styl — van Frans Hals, Permeke, Pierneef. Om hulle daarna in groepe te verenig. Die medium van die beeldende kuns het meer nog as dié van die letterkunde by die verskillende volke deur die eeue heen voorwaarts gestrewe na 'n internasionale taal. 'n Goeie werk

van die beeldende kuns is 'n lied sonder woorde, maar met 'n eie ritme en melodie.

* * *

Die eerste tye van die Nederlandse volksplanting aan die Kaap was vervul van materiële sorge en vreugdes. Daar is slegs beskeie oorblyfsels van kuns, soos bv. die tekeninge van blomme en skerpioene in die handskrif van goewerneur Van der Stel se reisjoernaal wat sy tog na Namakwaland beskrywe. Ook allerlei fraai tekeninge van skepe in Tafelbaai, kuns vir die seeman, en dit is nie 'n Afrikaner nie. Besonder fraai werk sien ons in die negentiende eeu: voortreflike tekeninge van naturelle deur *Angas*, gevoelige, uiters nougesette landskappe deur *Bowler*. Die Dietse wese het sigself in daardie tyd teruggetrek na die binneland; dit was besig met nuwe probleme. Of dit het vertoef in die ou Kaapse huise, waar dit die erfenis van die verlede bewaar het. Eers teen die eind van dié eeu kom die pioniers van die kuns na Transvaal, die land van Paul Kruger. *Van Wouw* en *Oerder*, later *Wenning*.

* * *

*Anton van Wouw*, gekom in 1890, het die Transvaalse Republiek geken met sy ruig-bebaarde leiers, koppe soos aartsvaders. Hy het altyd die diepste eerbied vir hulle gekoester, helde-verering is 'n deel van sy wese. Ongetwyfeld het die mense-tipe *Van Wouw* se kuns help lei tot monumentaliteit. Maar nie die strak-gespanne monumentaliteit van 'n Mendes da Costa nie, wie se beeld van generaal De Wet op die Veluwe in koele eensaamheid sy blik verloor in vreemde vertes. Die brons Kruger staan in Pretoria netsoos hy daar vroeër gestaan het; 'n reus, maar 'n goeie oom.

Edel is veral oom Koos de la Rey, uit wie se blik die vroom eenvoud straal, met die onwrikbare vertroue van die godsman. Vergelyking met portrette toon hoe hoog die karakter opgevoer is, hoe sterk daar party getrek is van die baard, sodat ons mag praat van 'n simboliese realisme. 'n Diep-indringende blik het aan Van Wouw die innerlike styl van hierdie eenvoudige, ongekompliseerde mense geopenbaar. Hierdie styl is seer nobel, dergelike modelle ontmoet mens nie aldag nie. Van Wouw se heldeverering mis egter romantiese sentiment, dit is in 'n sterk mate vergroei met sy oog. Hy is eg en onversetlik, netsoos sy uitgebeelde mense.

Sien ons hier Afrikaanse styl? In sover seker, dat dit die ou Boere-generaals is wat Van Wouw se styl bepaal het. Hulle oer-styl van lewe en godsdienssin, getoets aan die hardste lewe en die swaarste stryd, uitgegroei in die beste Boere-figure, het aan Van Wouw 'n oer-styl gegewe.

Toorop het in Nederland apostelkoppe gesoek, en dit in Seeland gekry, onder die vissers en boere. Hy het daardie mense bekyk asof dit Christus se eie dissipels was. Hy, as religieuse kunstenaar, wou die oorspronklike beeld sien soos Christus se eerste volgelinge dit moes gevorm het. In sy apostelkoppe het hy meer gegee as die realiteit, 'n visie, wat verwerklik is in ras-egte figure; hulle markante lyne het vir hom 'n vergroei-wees met aarde en water geopenbaar.

Van Wouw het nie nodig gehad om te soek nie. Hy het tussen sy aartsvaderlike helde gelewe, nie soos 'n tydelike besoeker van 'n eiland nie. Daardeur is sy styl meer onmiddellik, meer oer-Transvaals as wat Toorop se styl ooit Seeus kon word. Van Wouw het geen mistiek-gekleurde visie besit nie; maar deur om hom rond te kyk, het hy geleer om in die verskyning van die Boere-generaals die geskiedenis en die wese van die Transvaalse Voortrekkers te ontdek. Hulle was 'n groep Apostels, in die letterlike betekenis van die woord.

Nie net daardie klein heldeskaar het Van Wouw gesien nie. Die lyding van vrouens en kinders, gedra in fiere vroomheid, het hy geplaas op die altaar van sy onvergeetlike Vrouemonument. Is daardie monument nie 'n simbool, ook vir ons tyd nie? Vir almal wat ly onder die verdrukking? Mag die Afrikaanse volk dit nooit vergeet nie dat Van Wouw homself hierin uitgespreek het as die groot siener, wat gekom het uit die ou Moederland.

Dikwels het hy ook naturelle geboetseer, soms met die felste realisme. Maar ook hier het hy meer gegee as net die afsonderlike figuur; dit is die naturel as 'n afsonderlike menslike wese. 'n Skerp keuse van die mees karakteristieke koppe het hom ook hier gelei tot styl in monumentaliteit.

So is dan Van Wouw se werk, een van die eerstes wat uit Nederland gekom het, in sy geheel wellig die mees eie Afrikaans. Want hy het die geluk gehad om die egte hier te vind, die grote in die klein verband, wat nou ook hier

moeilik meer te ontdek is. Sy aard was by uitstek voorbestem om daardie eie-grote te sien, sy kunstenaarsnatuur by uitstek bekwaam om dit uit te beeld, só dat die eie onherroeplik sou spreek in 'n eie vorme-taal.

Eers met verloop van tyd sal Suid-Afrika ten volle leer besef hoe sy fierste wese beliggaam staan in Van Wouw se monumente.

* * *

Ook *Frans David Oerder* het die ou Republiek geken, maar sy persoonlikheid en sy blik was anders. Hy kon die monumentale van die beeldhouer nie bereik nie. Sy duister taferele, van Kaffers wat by fakkellig hulle dors les met die bloed van 'n geslagte bees, gee ook 'n stuk oer-lewe; maar dit is te romanties om te kan verstil tot die klare diepte van 'n figure-groep in brons. Hy sien die ruigheid van sy onderwerp as 'n spel van kleure, wreed-vreemd in sy felste openbaring. Van Wouw daarenteen sien dit as die egte attribuut van sy helde. As Oerder 'n Boere-generaal skilder, maak hy 'n knap portret, 'n deftige verskyning, selfs Europees in kleding. Maar die heldemoed is verskuil. Van Wouw eis die eerlik-uitgesproke karakterisering, Oerder is nie heeltemal afkerig van die teatrale nie.

Ons sien dan ook dat Oerder by sy terugkoms hier, na 'n jarelange verblyf in Nederland, opnuut 'n begin moes maak. Sy landskappe in die omgewing van die Kaap was verkenningstogte, onseker en weinig Afrikaans. Sy romantiese aard het sigself nie verloën nie, die aard van die vrybuiter, die swerwer, wat doen wat sy hand vind om te doen; maar wat nie 'n werklik eie, dus ook g'n Afrikaanse styl verower het nie.

* * *

'n Derde pionier uit Nederland, 'n voortrekker van die Nederlandse stam, is *Pieter Wenning*. Hy moet 'n seer beminlike, eenvoudige mens gewees het. In Nederland was hy 'n beskeie amptenaar by die spoorweë; as skilder is hy auto-didak, sy liefhebbery het hy eintlik nooit tot sy „beroep" gemaak nie.

Wenning was 'n gebore skilder, wat eie tegniese vindings gedoen het, waarmee hy bekoorlike effekte kon bereik. In sy kort skildersloopbaan het hy nie 'n uitgesproke eie styl

kon uitwerk nie; waarskynlik het hy nooit eers daaroor gedink nie. Want hy is so deur-en-deur impressionis, dat die skone oomblik, selfs soms die skone skyn, hom in vervoering bring. Hoe gaaf en bekoorlik sy beste stukke ook al is, dit bly geslaagde improvisasies, getuienisse van kinderlike blymoedigheid. Geen taai worsteling nie, maar speelse begaafdheid, die vreugde van die sondagskind. Gevoelig is sy werk, maar dikwels fragiel; suiwer, maar weinig wyds. Helder, maar ook Nederlands-atmosferies. Kyk hoe versadig is sy groen, hoe ryp sy tone, as hy ou murasies skilder in die Hollandse voorstede van Kaapstad. Hy het met vreugde die eie-Hollandse herken, wat by gunstige weersgesteldheid hier oorvloedig te vinde is rondom die monumente van die sewentiende- en agtiende-eeuse Hollandse koloniste se werk.

Sy etse vertoon meer speursin as sy skilderye. Deur hierdie medium sou Wenning sy blik kon geskerp en 'n hoogte bereik het wat die dood hom ontsê het.

Sy invloed op die jeugwerk van verskeie jong skilders is taamlik groot. Tog staan sy werk, in die opgang na 'n Afrikaanse styl, alleen, en ons bespreek hom honoris causa.

* * *

*Jan Hendrik Pierneef* is gebore in Pretoria, twee jaar na sy vader se koms uit Nederland. Ook hy het Transvaler geword en die mees bekende uitbeelder van die Transvaalse landskap. In *Elsevier's Maandschrift* van Januarie 1926 het ek die vorming van sy styl as 'n noodwendige proses probeer beskryf. Netsoos by Van Wouw is dit die wêreld om hom heen wat sy eie landskapstyl aan hom opgelê het.

Die Bosveld is 'n wêreld van doringbome en maroelas, harde hout. Asof dit geëts is, so staan die droë takke teen die kristalhelder winterhemel. Pierneef se houtsneë is deur die natuur gemaak, wat hom uitgekies het as sy vertolker. Die ver berge of 'n plaas in sy klein reëlmatigheid lyk netso naby en nie minder skerp omlyn as die dinge op die voorgrond nie. Daarom is die houtsneë 'n juiste uitdrukkingsmiddel vir 'n wêreld sonder wasige vertes, 'n wêreld waar ook die wydste landskap gekonsentreer lyk binne 'n klein deursigtige bol.

Die styl wat hierdie konsentrasie wil uitbeeld, moet bestuur word deur die intellek, wat hardheid verkies bo romantiese spel. Pierneef se houtsneë vorm 'n integrerende deel

van sy kuns. Dit is raamwerke, waarbinne die fantasie kleure moet weef; dit is die tekenpatroon vir 'n skildery, wat nie mag afwyk van die opset in swart en wit nie. Die funksie van sy kleure mag slegs wees: die verhoging van die gevoel van konsentrasie binnekant 'n ligtende bol. Die lewensgevoel van die kunstenaar word belei na 'n besef van oneindigheid, besluit in 'n klein stuk van die eie land.

Die probleem is daarmee nie vereenvoudig nie, want elke kleure streef na 'n eie gebied en gehoorsaam aan sekere wette. Elke kleur het sy eie psigiese uitwerking, en die skilder moet al die effekte saambind en binne die raamwerk dwing. Die kleure moet soos skynwerpers die lewe na één sentrum lei. Die leer van die kleure en die geometrie moet mekaar dek.

So kom Pierneef daartoe om 'n stuk op te bou vanuit 'n intellektueel gevormde en gerypte konsepsie. Wel kan die uitwerking instinktief geskied, soos 'n spinrak geweef word, maar bokant alles troon die gees.

Die leek sal dikwels meen dat Pierneef se stukke sonder veel stryd tot stand kom; hy bewonder net die plasing van die bome, die lyn van 'n kronkelende rivier. Maar daar is 'n stryd teen ernstige gevare, wat hy nie altyd baasraak nie. Sy kleure dreig om hul substansie te verloor, dan word die stuk monochroom, één-kleurig, oorweënd oker-geel. Pierneef se jeugwerke kan skater soos 'n blye kind. Sy later werk verberg die serene glimlag van hom wat sy wêreld ken en die oneindige beperking daarvan.

In 'n aantal meesterlike stukke het Pierneef homself volledig uitgedruk, deur 'n volledig-deurgevoerde argitektoniese struktuur, waarin bome en berge hulle plek inneem soos in 'n kerkvenster. Die ordenende gees het die landskap só suiwer deurskou dat sy innerlike patroon te voorskyn gekom het. Die suiwerheid van hierdie aanskouing word bewys deurdat die mense uit die streek hulle berge herken ondanks, of juis deur die meetkundige struktuur op die skildery.

Ons stel dus vas: niks swaarmoedigs of neweligs nie, ook g'n uitgelate blyheid nie, maar 'n vreugde soos die skaakspeler s'n, wat die stelling van sy stukke deursien, die moontlikhede ken, maar ook weet dat dit slegs tot 'n beperkte aantal sette onder sy beheer staan.

Is dit Suid-Afrikaanse styl? In menige opsig seker. Geen Europese land eis soveel argitektuur vir sy landskapkuns as Suid-Afrika nie. Geen land bied so weinig kanse vir 'n dweepsieke romantiek, en eis so veel onverbiddelike heldersiendheid nie as die Transvaal en die Karoo. Pierneef is in sy beste oomblikke die heldersiende; hierin het hy Hollands gebly en Afrikaner geword.

* * *

In *Hugo Naudé* sien die Afrikaner graag sy ideaal van 'n kunstenaar; want hy het in homself dié eienskappe verenig waarop sy volk trots is: gasvryheid, gemoedelikheid, vergroeidheid met die aarde. Elkeen in Worcester het sy huis geken, elke besoeker aan die dorp ken die klein natuurtuin op die plein, waarvoor Naudé met liefde elke klip en plant uitgesoek het. Hierin het hy die vrugte gekonsentreer van sy intieme vertroudheid met die Afrikaanse veld.

Naudé se kuns lê beslote in sy landskappe, al het hy fraai portrette ook geskilder, van gekleurdes sowel as blankes.

Sy styl is veel minder strak gespanne as Pierneef s'n. Die gemoedelikheid en onbevangenheid weerstaan die strak lyn. Die onderwerp, mét die golwing van die landskap, strek sigself uit tot buitekant die doek. Die skildery is dikwels die suggestie van 'n groter stuk, of van meer stukke. En dit is 'n tekortkoming van styl. Die individuele lewe van 'n skildery, vol blomtapyte, is te swak van konsentrasie; dit is soos die lied in 'n bos, wat sy weerklank het in alle hoeke. Dit is nie insigself-beslote en onherhaalbaar nie. Dit is atmosferies, en die lig is dikwels kragtiger en skoner as by Pierneef. Naudé laat ons herken, altyd opnuut, met blydskap. Maar slegs selde gee hy 'n herskepping; en dít verlang ons van styl.

* * *

Die kunstenaars wat ons sover bespreek het, vorm die ou garde. Ons kom nou by die jongeres, vereers die beeldhouers. Sowel *T. Mitford-Barberton* as *Coert Steynberg* is figure wat welbewus is van die eise wat aan 'n eie styl gestel moet word. Barberton voldoen daaraan die suiwerste met sy beelde van naturelle, ook van Kenia, waar hy lank gewoon het. Sy groot bewondering vir Van Wouw verhinder hom nie om die klemtoon anders te lê nie. Barberton sny sy geelhoutkoppe in groter vlakke, die ruie van die ver-

skyning vermy hy, hy tipeer daardeur meer. Daar moet noodwendig een en ander verlore gaan by so 'n werkwyse; maar die wins is 'n groter strakheid, 'n koeler visie. Sy groot kennis van moderne Europese beeldhoukuns het hom gelei tot 'n vernaamheid, met minder warmte en minder spontaan oorgawe aan die onderwerp. Sy werk adem meer 'n Griekse, klassieke gees; Van Wouw is die meer onstuimige Germaan, wat worstel met sy stof.

Coert Steynberg staan taamlik naby Barberton. Sy materiaal, die harde natuursteen, dwing hom om die groot lyn vol te hou. By die harde materie pas 'n strak lyn, sonder dat dit styf mag word. Strak beteken dan ook: beheers en beslis, maar grasie en lenigheid kan ook beslis en beheers wees. Dit sien ons bv. in Steynberg se uitbeelding van die tier, wat sy pote so treffend saggies die grond laat raak. Dit lyk of hy, in sommige van sy groter beeldfigure, soos dié van Diaz in Londen, nog taamlik konvensioneel gebly het. Mens voel byna of die kunstenaar nie sy hele hart aan daardie werk gegee het nie; die onderwerp staan waarskynlik te ver van hom af. Die werk wat hier ontstaan het, adem meer warmte. Dit is die warmte van die Afrikaanse son en die beeldhouer se liefdevolle neiging vir die motiewe van sy land.

Die werk van altwee hierdie beeldhouers maak 'n veel koeler indruk as Van Wouw s'n. Gedeeltelik is dit te wyte aan die werkwyse en die verskillende materiaal. Wanneer hulle daarin slaag om die ingetoënheid nie te veel te laat domineer oor die temperament nie, dan sal hulle nog veel kan bydra om 'n Afrikaanse karakter in die kuns te skep. Die beeldhoukuns het groot kanse om die publiek te beinvloed, deurdat sy stem klink van pleine en openbare geboue.

Onder die jonger generasie van skilders staan drie vroue uit. *Maggie Laubser* en *Irma Stern* se werk het gegroei uit dieselfde wortels, die ekspressionisme, wat hulle in Europa leer ken het. Dié kunsrigting bevat heelwat romantiek; want by die verskuiwing in die rigting van ekspressie bo impressie het die Europeaan gaan soek na eksotiese motiewe én vorme. Ons moet nie vergeet dat bv. die Boesmanskuns sterk ekspressionisties kan wees nie, al is dit ook nie 'n be-

wuste styl-vorm nie. Die alledaagse omgewing het vir die ekspressioniste te mak geword; die houtsnywerk en selfs ook die skilderstukke van primitiewe stamme het toe vir hulle nuwe moontlikhede gewys, en dit is gretig aangegryp. Die skatte van die Kongo-museum in Tervueren bv. het die bron van inspirasie geword vir die beste Vlaamse kuns van vandag. Gauguin het so ver gegaan dat hy Frankryk verlaat het om tussen die inboorlinge van Tahiti te gaan woon.

Dit pleit vir die kunstenaresse dat hulle in Europa nie net die ou paaie gaan bewandel het nie, maar dat die groot vernuwing hulle volle simpatie gewen het. Ongetwyfeld het hulle ook heelwat van hulle eie wêreld herken in die nuwe uitingsvorme, en gevoel dat baie Europeane hulle moes beny; want hulle het die heel of half-eksotiese van hulle jeug af geken. Dit is dan ook nie meer as natuurlik nie dat altwee vroue voortaan by voorkeur die gekleurdes in hulle land as modelle gekies het nie.

Irma Stern het dit gedoen met vlammende hartstog, asof sy wou wys dat sy haar bevoorregte posisie, midde tussen die in Europa so gesogte modelle, werd was. Sy het oordryf, tot op die rand van die karikatuur, om tog veral nie agteruit te staan vir niemand nie. Maggie Laubser het die plaasvolk na haar tuiskoms met ander oë bekyk as voorheen. Sy het besef dat die ou skaapwagter en die kleinmeid as skilderagtige verskyninge netsoveel of meer beteken as die witman. Haar meegevoel met die minder bevoorregtes gee aan haar werk 'n sterker menslike stempel as waartoe Irma Stern in staat is.

Altwee is ras-skilders, wat die kleur laat lewe. Maggie Laubser is skoner en frisser en haar komposisie rustiger; haar stukke adem die buitelug. Die „eksotiese" het weer die eie geword, maar nou gesien in 'n nuwe lig. Irma Stern is veel meer 'n vreemde teenoor haar eie omgewing; die Slamse mense sowel as die naturel het vir haar eksoties gebly, en sy sal dit beklemtoon terwille van haar kuns. Sy soek die grillige, selfs in 'n stillewe. En daardeur bly dit dikwels te veel aan die oppervlakte, daar is te weinig kans vir verdieping. Wat by Maggie Laubser fris is, sal Irma Stern altemit naïef noem. Die benadering van die omgewing, die uitsoekmetode van die gegewens, vloei voort uit die temperament, en hierin verskil die twee vrouens aanmerklik. Irma Stern

wil in elke stuk 'n verrassing gee, maar die verrassing duur vaak te kort, omdat die bron te ondiep is. Maggie Laubser is minder opsetlik, die verrassing by haar daardeur subtieler, omdat dit gegee word deur 'n fyn skakering, die resultaat van noukeurige waarneming en geduldige verdieping.

Afrika staan in die sentrum van altwee se werk. Die natuur sowel as die mens. Hulle het die Afrikaanse wese, deur sy verskyningsvorme, só gepeil dat dit 'n onmiskenbare eie karakterprofiel aan hulle oog blootgelê het. Styl is die openbaar-wording van 'n eie, gevormde innerlik.

Die derde vroulike kunstenaar is *Cecil Higgs.* En dit is treffend dat die verhouding milieu-kunstenaar by haar meer ten gunste van die laaste beslis is as by die meeste van haar manlike kollegas. Sy is haarself sterk bewus van die eise wat aan 'n individuele werk gestel moet word. Sy het veel gesien en lank gestudeer, só veel dat sy nie vooringenome is teen ouer werk of ander rigtings nie, 'n trek wat maar alte veel by moderne artieste aangetref word. Op haar eie werk oefen sy streng kritiek uit, gelukkig egter nie só sterk dat dit haar geesdrif rem nie.

Haar bydrae tot die opbou van Afrikaanse styl is minder opvallend, omdat dit dieper lê; maar dit is nie minder waardevol, juis deurdat dit meer ingetoë is nie. Ons kan dit só stel: Cecil Higgs is 'n kritikus, wat nie skrywe nie, maar 'n kritiese maatstaf help stel deur haar werk. Soms is haar komposisies te serebraal, en dan kan dit die leek nie bevredig nie. Dit is dan werkstukke waarmee sy haar ambag op peil hou. Die meer warmbloedige werk, waaronder fraai stukke van Basoetoland, is meesterlik van bou, in kleur én lyn, en dit bevat 'n aksie, kalm maar beslis, wat in Pierneef se argitektoniese skilderye dikwels ontbreek. Daardeur staan sy die naaste aan Maggie Laubser se stukke met vissers en veldarbeiders. Meer as by iemand anders speel die humor sy veredelende rol, die ingehoue lag om die menslike bedrywigheid. Dit veronderstel 'n skerp blik, en ons sien daardie blik in haar tekeninge en houtsneë, minder vereenvoudig as Pierneef s'n, maar veelal meer markant juis deur sprekende onderdele. Die publiek ken te weinig van haar, kenners koop haar werk, en jong kunstenaars het daarvoor die grootste bewondering: 'n goeie teken.

Die jongste kunstenaars wil ons in hierdie verband

liewer nie behandel nie. Dit is belangwekkend om na te gaan hoe en wat hulle soek; maar die karakters staan te weinig duidelik omlyn om as skakels te kan dien in 'n totaalbeeld.

Wel moet ons stilstaan by 'n paar figure wie se werk aansluit by Suid-Afrika sonder dat dit Afrikaans genoem kan word. Dit is egter die wisselwerking, die onderlinge toets en vergelyking, wat orals die besef van eie styl verlewendig, en alles wat „nasionaal" of „volks" is egter maak. Niemand sonder besef van afstand ken sy eie nabye wêreld nie.

Dit is die beeldhouer *Lippy Lipschitz* en die skilder *John Dronsfield*, altwee figure van betekenis, gemeet met die universele maatstaf. Maar altwee prinsipieel onbekommerd oor die styl van één volk. Hulle is sterk deurdronge van die wete dat die opsetlike strewe na groep-vorming die gevreesde kudde-gees in die lewe roep. En dit is die dood vir die beeldende kuns.

Lipschitz sny uiters gevoelige, meestal klein beeldjies uit hout of ivoor of sagte klip, waarby hy sy materiaal kies in ooreenstemming met sy „model"; die model egter groei veelal saam met die arbeid, dit ontspruit aan die brein, die hande gehoorsaam ywerig. In 'n hoë mate is daardie klein stukke liries van toon, dit is 'n lied in stoflike vorme, insigself beslote, suiwer skulptuur sonder bv. dekoratiewe of monumentale bedoeling. Dit spreek vanself dat die konsentrasie geestelik is, die volume word besef as die beliggaming van 'n gevoel, en die rein menslike element van meelewe speel 'n oorwegende rol. Orals tril dit in die sensitiewe lyne en vlakke. Waardering vir hierdie kuns vereis sorgvuldige aandag; die werke is geen sierlike pronkstukke nie, dit lewe hulle eie lewe op 'n beskeie plek.

Ook Dronsfield word gedryf deur meegevoel, sterk maatskaplik van rigting; en netsoos by Cecil Higgs verlig deur humor van die edelste soort. In Engeland het hy die ellende van arm agterbuurtes gesien, die swoegende vrouens wat soos diere hulle kos soek in 'n troostelose, kale omgewing van fabrieke, roet en reent. Hy is die ekspressionis, wat daardie leed voorstel in self-gekose figure, met self-gekose attribute. Lyn en kleur is faktore in diens van die ekspressie. Ook in Kaapstad sit hy sy werk langs hierdie lyn voort. Maar hier sien hy die miserie in 'n effens lugtiger gedaante; want daar is soveel meer sonskyn, al kan dit nie altyd deurdring

tot binne in die mens nie. Die kleure word dus feller en lewendiger, maar die kontraste juis daardeur ook skrynender, wanneer dit nie alleen onder mekaar gekontrasteer word nie, maar ook in teenspraak staan met die dowwe inhoud wat daaragter verborge is.

* * *

In hoever kan ons praat van uitgesproke *Afrikaanse* styl in die beeldende kuns?

Ons het net enkele belangrike figure ter bespreking gekies, en wat konstateer ons?

Dat die mees sprekend-Afrikaanse tot sover gelewer is in die Transvaal, met Van Wouw se mense en Pierneef se landskappe. Myns insiens sal die oorsaak hiervan wees dat dié twee kunstenaars 'n wêreld leer ken het met 'n werklik eie karakter. Van Wouw veral het nog die ongerepte, eenvoudige, sterk Boere gesien, wat 'n homogene samelewing gevorm het. Daarvan het hy die beste tipes uitgekies. Pierneef se Bosveld is ook die mees ongerepte landskap, die minste aangetas deur die mens. Die wisselwerking tussen milieu en kunstenaar is in hulle twee se werk onmiskenbaar duidelik. Altwee het hulle vak geleer in Nederland, maar altwee was só onbevange dat hulle die grootheid van 'n onbedorwe, in sigself sterk-homogene wêreld kon en moes sien en belewe.

Die samelewing van vandag is ook hier meer gekompliseerd as 'n veertig jaar gelede. Dit is moeiliker, so nie onmoontlik, om by die heterogene bevolking van die Unie 'n eie karakterprofiel te onderskei. Hoe meer kosmopolities dit word, hoe swaarder sal dit die kunstenaar val om sy werk die spieël te laat wees van 'n eie styl. Dit is geen toeval dat die mees „eg-Afrikaanse" in die jonger kuns voorkom in die uitbeelding van die gekleurde bevolking nie; en wel deur kunstenaars wat die nuwe styl in Europa leer ken het. Vanuit hierdie sentrum kán die visie verder gaan. Maar die witman staan minder markant voor die oog as die naturel en selfs die kleurling.

Slegs één groot strewe, één groot ideaal is in staat om 'n volk te verhef tot die peil waarop die lewe stylvol word. Die kuns weerspieël daardie grootheid; wanneer dit ontbreek, soek die kunstenaar ander, kleiner motiewe. Hy kan dan 'n individuele styl ontwikkel, maar wie sal sê dat dit 'n Afrikaanse styl gaan wees?

# KUNS- EN VOLKSMUSIEK IN SUID-AFRIKA

□ □ □ □ □ □ □ **Prof. GERRIT BON**

HIERDIE tweedelige onderwerp val vanselfsprekend in 'n betreklike groot aantal onderdele uiteen. In die bestek van hierdie artikel sal dan die volgende punte betreffende die saak as geheel behandel word.

*(a) KUNSMUSIEK*

1. Wat in Suid-Afrika geproduseer is.
2. Wat in Suid-Afrika gedoen word betreffende reproduksie, of uitvoering en vertolking.

*(b) VOLKSMUSIEK*

1. Bestaan daar so-iets as Volksmusiek; beteken dit iets uit kunsoogpunt en is dit omvangryk en van blywende waarde, of loon dit die moeite nie om daar nota van te neem nie?

Hierdie punte sal ek probeer uiteensit, en die vrae na my beste wete probeer beantwoord.

In die eerste plek dan, wat is reeds in Suid-Afrika gepresteer op skeppende gebied? Hierdie vraag kan nie so maklik beantwoord word nie, en in elk geval is ek nie van plan om daar lank by stil te staan nie. Ook by die oorspronklike musiek wat hier reeds gelewer is, moet ons onderskei tussen kunsmusiek en volksmusiek. Wat op die gebied van kunsmusiek gelewer is, sal dan die enigste aspek van die saak wees wat ek (voorlopig altans) sal bespreek.

As ons alleen oorspronklike werke wat gedruk is in oorweging moet neem, dan sien dit daar maar taamlik droef uit. Maar laat ons ons nie ongerus maak nie. Gelukkig is die gepubliseerde musiek nie al wat werklik gelewer is en, soos gou besef sal word, is dit seker nie die beste nie. Dis al afgesaag om te sê dat ons in 'n kommersiële eeu lewe. Mens kan dit geen enkele uitgewer kwalik neem dat hy by voorkeur dié goed publiseer wat die grootste mark sal hê nie. Die massa stel geen belang in komposisies wat uit die aard

van hulle wese 'n groter mate van vaardigheid in uitvoering sowel as 'n hoër peil van verfyning vereis nie. Gevolglik het die komposisies wat met die teenswoordig allesbehalwe vleiende titel van „populêr" kan bestempel word, eerste die lig van publisiteit gesien. (Dit is reël, maar die uitsonderings is min). So nou en dan hoor mens oorspronklike werk wat werklik baie belowe vir die toekoms, en wat die Afrikaner-komponis tot eer strek, maar, waarde leser, hulle is nie verkrybaar nie, hulle bestaan alleen nog in manuskrip.

Hierdie artikel is nie bedoel as 'n soort katalogus van gekomponeerde, maar nog nie gepubliseerde werke nie. Hoewel ek persoonlik reeds met baie verdienstelike werk wat in hierdie kategorie val, kennis gemaak het, sou ek dit nie durf waag om te begin met name te noem nie. Vir al wat ek weet, slaan ek ons lokale „Sibelius" of „Strawinsky" oor. Dis altyd gevaarlik om profeet te speel. Mens kan so maklik die verkeerde man prys en die regte ene vergeet. Laat die bostaande egter voldoende wees om die leser te verseker dat dit in Suid-Afrika nie aan waarlik verdienstelike skrywers ontbreek nie, en dat dit alleen die ekonomiese onregverdighede van hierdie eeu is wat in die meeste gevalle die *mins* verdienstelike in druk laat verskyn het, terwyl die werklik waardevolle op die skryftafels van hulle skeppers stof lê en versamel. Ons hoop almal op beter tye, en van die geringe informasie wat ek tot my beskikking het, kan die leser verseker wees dat aangename verrassings hom te wagte staan (nie aangaande die toekoms nie, maar betreffende die besproke en helaas nog onbekende musiek).

*KUNSMUSIEK*

Ons lewe gelukkig nog in 'n tydperk waar dit moontlik is om mense, lewende individue, te raadpleeg oor wat al seer spoedig tot die geskiedenis sal gaan behoort. Studente van geskiedenis (van watter onderwerp of vorm dan ook) weet hoe onbetroubaar die informasie gewoonlik is wat mens in sg. „standaard-werke" vind. Die een auteur ná die ander herhaal die flaters van sy voorgangers, en dit duur nie lank nie of die (dikwels totaal ongegronde) informasie word as feite aangeneem en deurgestuur aan volgende generasies. Is dit 'n wonder dat ondersoekers wat alleen waarde heg aan resultate wat hulself gevind het, en wat onomstootbaar kan gedokùmenteer word, gewoonlik besonder twyfel-

agtig staan teenoor die algemeen aangenome bewerings wat mens gewoonlik vind in die „onfeilbare" hand- of teksboek?

Dit was my voorreg om kunstenaars te ken wat in Suid-Afrika aktief werksaam was gedurende die Republiek se dae, hoewel ek daarmee nie wil te kenne gee dat dit die Genesis was van ons kultuurlewe nie. Verre daarvandaan. Dit sal wel duidelik blyk as die volksmusiek ter sprake gaan kom, waar sal blyk dat onder die volk reeds 'n besonder sterk stroming kon gekonstateer word lank voor daar sprake kon wees van waarlik Afrikaanse kunsmusiek.

Wat die Transvaal betref, kan ons dokumentêr bewys dat tussen 1870 en 1880 en natuurlik daarná, 'n relatief sterk aktiwiteit op musiekgebied waarneembaar was. Ou programmas wat ek die voorreg gehad het om te besigtig (o.a. in die kolleksie van wyle mevrou Bal) bewys dat sang en piano-aande getrou gegee is, en dat die uitgevoerde programmas (vir dié tyd in elk geval) indien nie die beste, dan tog die gemiddelde van die betere Europese programmas nagestreef het. Maar dit was nie al nie. Ook oratoria en selfs operas is besonder verdienstelik uitgevoer. Name soos dié van signor Galeffi op opera-gebied (hoewel sy naam nog baie later ook gehoor is) en dié van die heer Petrus van den Burg op die terrein van oratorium-musiek mag in hierdie artikel, wat tog — naas tendensieus — histories oorsigtelik trag te wees, nie verswyg word nie. Waar ek self van laas genoemde kunstenaar nog enkele uitvoerings kon hoor, wat tog wel as maatstaf mag beskou word van sy opvatting en standaard, daar kan ek sonder aarseling beweer dat die kaliber van die werk wat aan die laat 19de eeuse Transvalers voorgesit is, die bewondering, nee die afguns afdwing van ons, gunstelinge van die „verligte" 20ste eeu.

Baie faktore het daartoe saamgewerk dat die mense wat die leiers van daardie dae moes gebruik, veel deegliker vir hulle taak kon voorberei word as wat vandag moontlik is. By gebrek aan ander afleiding het mense hulself veel geredeliker geleen tot koor- en orkeslede, met die daaraan verbonde streng verpligtings wat (dit kan nie ontken word nie) werklik van die gewillige amateurs behoort geeis te word. Ook in die huislike kring is in dié dae veel meer

musiek gemaak as vandag, veral sg. kamermusiek. Dis bv. nie algemeen bekend dat die Republiek se Staatsekretaris vrywel weekliks sy part (1ste viool) in 'n strykkwartet gespeel het nie. (Die 2de viool was die bekende medikus wyle dr. G. W. S. Lingbeek). Hoewel ons vandag dikwels as vanselfsprekend aanneem dat die standaard van die werk in dié dae verrig vér benede ons moderne peil moet gestaan het, is daar alle rede om te glo dat die omgekeerde die geval was. Musiek is nie 'n amusement of tydverdryf wat mens oppervlakkig kan beoefen nie. Dit vereis 'n rustige atmosfeer, groot deursettingsvermoë aan die kant van die deelnemers, en opregte toewyding tot die kuns. Waar kry mens dié eienskappe vandag?

Laat my één voorbeeld noem wat duidelik illustreer op watter manier in dié dae bv. koorsang beoefen is, en vra u dan af, waarde leser, hoe ons „moderne" metode van koorsang daarmee vergelyk. Nadat die verskillende partye gesamentlik gestudeer was (dikwels is ruim 'n jaar bestee aan die voorbereiding van 'n Händel-oratorium, en dit met weeklikse oefeninge) het die dirigent vereis dat ongeveer twee maande voor die uitvoering elke lid afsonderlik by hom tuis moes kom, teneinde sy (haar) party heeltemal onafhanklik deur te sing. Dink aan die geduld wat dit vereis het van sangers(esse) en dirigent, maar ook, dink aan die resultate wat mens op dié manier kon verkry. As daar één ding is wat die musieklewe nie alleen in Suid-Afrika nie, maar oor die ganse wêreld amper onberekenbaar nadelig beïnvloed het, dan is dit wel die toenemende oppervlakkigheid, haastigheid, slordigheid en onverskilligheid, wat orals waarneembaar is.

Uit ou dokumente, programmas, koerante ens. vind ons hier en daar nog spore van die rol wat musiek gespeel het in die samelewing ook in ander provinsies en republieke, en dit nog veel verder in die verlede. Reeds in 1770 vind ons dat by steenleggings, inwydings van kerke of geboue of enige andere feestelike geleentheid musiek altyd 'n rol speel. Selde word dit in 'n verslag oor soortgelyke funksies verswyg, wat wel getuig van die betekenis wat daaraan geheg is deur ons voorouers. Wat betref die aard van die musiek wat gebruik is? Beskou ons dit van ons 20ste eeuse standpunt, dan sal ons maklik geneig wees om oor die toe geliefde walse,

polkas, mazurkas en salonstukke 'n vernietigende oordeel uit te spreek. Maar in 'n tyd waarin Beethoven nog in die wieg gelê het, Schubert en Schumann en Brahms nog moes gebore word, koorverenigings en orkeste nog tot die groot seldsaamhede behoort het, en kerkorrels (veral deur ons streng Calvinistiese voorouers) nog met wantroue bejeën is, teen die agtergrond steek die „gebruiksmusiek" van dié dae alles behalwe ongunstig af, by wat ons vandag opgedis kry by soortgelyke geleenthede.

Dit het tradisie geword om in Suid-Afrika te kla oor die gebrek aan geleentheid om goeie musiek te hoor, of waar dit gehoor kan word, oor gebrek aan waardering daarvoor. As ons egter die balansstaat eens opmaak, en ondersoek hoe die posisie nou regtig is, en dit dan vergelyk met hoe dit in die res van die wêreld lyk, dan glo ek nie dat ons werklik gegronde redes kan vind om pessimisties te wees, in elk geval seker nie vir die nabye toekoms nie. By hierdie opsomming moet natuurlik nie uit die oog verloor word dat ook Suid-Afrika nie gespaar gebly het vir die universele oppervlakkigheid en dolle haas wat die samelewing in die res van die wêreld kenmerk nie. Later in hierdie artikel sal nog wel een en ander gesê word oor die manier waarop die oppervlakkigheid hom openbaar, en dikwels selfs voordoen as 'n deug.

Om te beginne dan moet beklemtoon word dat toestande in dorpe en op die platteland totaal verskil, en dat die twee aspekte van die saak dan ook beslis geskei gehou moet word.

Op die platteland is die posisie (soos dit trouens ook die geval is die wêreld oor onder soortgelyke kondisies) enersyds ideaal en andersyds vrywel hopeloos. Ideaal, omdat die eensaamheid die regte kondisie skep tot verinnerliking 'n absolute vereiste vir ware kunswaardering. Hopeloos, omdat alle kans tot ontwikkeling van metodes tot uiting van die skoonheidsbesef grotendeels ontbreek. By die bespreking van volksmusiek sal egter duidelik aan die lig kom dat *„grotendeels"* seker nie *„heeltemal"* beteken nie, en dat die bydraes tot die kuns van 'n volk wat van dié deel van die bevolking kom, stellig nie die mins belangrike is nie.

Mens sou miskien sê dat dit die taak is van die skole om in daardie behoefte voorsiening te maak. Dit blyk egter

meer en meer duidelik, dat ook die onderwys besmet is deur die universele kwale wat hierbo reeds 'n paar maal vermeld is. Ook van die onderwys word verwag dat „utiliteit" gestel word bo geestelike waardes. Bowendien kan mens moeilik verwag van die gemiddelde skool-onderwyser(es) dat hulle die bekwaamheid sou besit om deeglik instrumentale of selfs vokale onderrig te gee, laat staan nog om leiding te gee in die waardeer van kuns, wat desnoods nog deur 'n grammofoon sou geïntroduseer kan word.

In die dorpe is kondisies egter geheel anders. Vir wie wil, is daar met enige uitsonderings, soveel musiek te hoor as die mees begerige luisteraar maar kan verteer, nee, helaas te veel. Vandaar dat die meeste mense ly aan 'n soort musikale „indigestie," terwyl hulle kla oor „honger." Op vrywel enige uur van die dag kan mens as jy wil (en dikwels ook teen jou wil) alle soorte musiek hoor, hoewel dit moet toegestem word dat dit natuurlik grotendeels val onder dié soort wat ons sou kon noem „ingemaakte" musiek. Hoewel as middel tot musikale vorming of opvoeding van 'n volk die besware aan hierdie sisteem verbind legio is (en wel voor die hand lê) is dit tog onomstootbaar waar dat die radio en grammofoonplaat baie mense (teen wil en dank miskien) „musiek-bewus" gemaak het. Nou is dit allermins my ideaal dat elke inwoner van hierdie „droewe planeet" 'n oordeelkundige bewonderaar van Palestrina, Vittoria en Bach moet word. Tog word musiek so universeel bemin en so algemeen gebruik dat dit tereg as abnormaal beskou kan word as iemand 'n afkeer het van *alle* vorms waarin musiek hom voordoen. M.a.w. dis nie gesond om, waar die gemiddelde mens tog blykbaar wel belang stel in een of ander vorm van musiek, één — en dit die hoogste standaard van musiek — in almal se kele te wil afdruk nie.

Moeilik soos die taak inderdaad is, doen die outoriteite van die Suid-Afrikaanse Uitsaaikorporasie tog hulle uiterste bes om alle luisteraars van tyd tot tyd iets te gee waar hulle van hou. Die organiseerders kan dit egter nie help dat die luisteraar sy toestel uitskakel vir 'n program waar hy regtig baie van kan leer, en uiteindelik kan van geniet nie. Dis nie te doen om jou luisteraars te dwing, om na wat dan ook, te luister nie. Mens kan miskien die aandag dwing, maar nie die belangstelling nie.

Om die kunstenaar „in die lywe" te hoor, word meer en meer 'n seldsaamheid (veral as ons kunswedstryde uit skakel, waar die gehoor tog grotendeels bestaan uit mense wat belangstel in die uitdeling van die medaljes en skilde, meer as in die kunsprestasies self, om nog maar stil te bly oor die betekenis en inhoud van die kunswerk self). Die groot publiek besef nog steeds nie dat ook die kunstenaar 'n arbeider is wat moet leef nie, en wat gewoonlik meer behoeftes het as die gewone mens. Met enkele uitsonderings is die aktuele prestasies op musiekgebied dan ook grotendeels liefdewerk wat vrywillig verrig moet word deur kunstenaars wat, na 'n vermoeiende dag van paedagogiese werk, hulle sg. „vrye tyd" moet opoffer om die publiek so nou en dan eens iets te kan voorsit wat werklik „lewe." Dat die resultate van hulle swaar arbeid dan aan kritiek en vergelykings met gemeganiseerde reproduksies van dieselfde werke onderhewig is, en dat die kritiek gewoonlik verlammend werk op al die deelnemers, word gewoonlik nie in aanmerking geneem nie. Ook hierdie faktor het daar veel toe bygedra dat die aantal openbare uitvoerings so sterk afgeneem het.

Hulle wat die inisiatief vir sulke uitvoerings moet neem, is altyd die mense wat finansieel nie die minste bate daarby het nie (helaas is dikwels die omgekeerde die geval). So langsamerhand begin mens dit as 'n guns te beskou as die publiek jou uitvoering wil vereer met hulle teenwoordigheid, en daarvoor is gewoonlik heelwat gesoebat en mooipratery nodig. Ondanks hierdie mismoedigende toestande is die aantal kunswerke van waarlik hoë gehalte wat vry reëlmatig kan gehoor word in die groot dorpe, verrassend hoog. Maar dit neem af, en wel hoofsaaklik as gevolg van die faktore hier genoem. Meer en meer sal die publiek afhanklik word van die beroepsmusikus, en die tyd is nie ver af dat die amateur sal verdwyn van die openbare konsert-verhoog nie. Dit is jammer, en werklik 'n groot verlies. Geheel ten onregte is vir generasies neergesien op die amateur, en deur die beroepsman minagtend gepraat oor „die dilettant." As mens dink aan die skatte van musiek wat onuitvoerbaar word sonder die dilettant, dan vervul dit 'n mens met weemoed om te dink dat na alle waarskynlikheid tenminste, die dae van die vrywillige samewerking van die amateur met die beroepsman, getel is. En tog lyk dit onvermydelik. Aan die een

kant die toenemende oppervlakkigheid en gebrek aan konsentrasievermoë by die gemiddelde mens (veral die konsentrasievermoë is so onmisbaar vir deeglike musiseer), en aan die ander kant die steeds klimmende peil van tegniese volmaking waarmee die groot publiek onbewus vertroud en aan gewoond geraak het, die samewerking van faktore maak die rol van die amateur onmoontlik in openbare uitvoerings van enige aard. (Dit verklaar eendeels die opkoms en verbasende groei van die kunswedstryd wat 'n soort „reserwe" geword het vir die dilettant, 'n reserwe in die sin van die Kruger-wildtuin).

Ook die rigting wat die onderwys op die skole ingaan, bewys duidelik dat die neiging dáár is om die kind nie voor musikale probleme te stel nie, maar eerder om die musiek op die skole te gebruik as 'n soort verfynde tydverdryf. Nie soos in die ou dae: strenge oefening in sing en musieklees nie, maar liewers praat oor musiek sodat mens later tenminste die alures kan aanneem van 'n sg. musikaalontwikkelde mens te wees. Ons sien dit op so velerlei gebiede dat mense wat nie méér as die mees gebruiklike *vakterms* ken nie, 'n houding aanneem asof hulle geheel op die hoogte is van die vak self waaroor hulle praat (en dit gewoonlik *veroordelend*).

Hoe kan mens dan nog optimisties wees? sal u vra. Die „vervlakking" wat ons vandag waarneem is niks nuuts nie. Ook Bach het rede gehad om te kla oor die agteruitgang in komposisie-tegniek en waardering van (na sy opvatting) die beste musiek. Tog het ná Bach, Mozart èn Beethoven èn Brahms èn Cesar Franck èn Debussy gekom. Selfs Bach kon dit nie voorsien het nie, en selfs hy, by wie dit tog waarlik nie ontbreek het aan gesonde verstand en heldere insig nie, het die tekens gesien van wat gaan kom, en dit bestempel as die tydperk van „die liewe deuntjie." In ons hart is die meeste van ons maar behoudend. Die Psalmis vertolk dit so mooi (en gewoonlik so geheel verkeerd verstaan) waar hy sê: „Alles woelt hier om verand'ring, wenscht terug 't geen hij eens zag." (Die gebruiklike Afrikaanse vertaling is m.i. so vèr van die oorspronklike bedoeling van die digter af, dat ek dit nie wil kwoteer nie.)

Hoewel „vervlakking" ons vervul met vrees (immers dit beteken „minder diepte") beteken dit tog tewens „uitbreiding." Tydelik in elk geval is by uitbreiding gebrek of vermindering aan diepte onvermydelik. Ons neem dit waar (as ons die oë oop het) amper elke moment van die lewe. 'n Timmerman maak 'n goeie stoel of tafel. Sy reputasie as stoel- en tafelmaker groei. Hy kry opdragte vir produksie wat hyself nie kan vervul nie. Resultaat: die masjien neem sy plek in. Die produk is natuurlik nie so goed as dié wat hy met sy eie hande gemaak het nie. Ten slotte, hy is 'n kunstenaar op sy eie terrein, en die masjien „gee-nie-om-nie." 'n Onderwyser gee aan 'n paar leerlinge besonder suksesvol les in een of ander vak. Sy roem as onderwyser versprei deur die land. Die outoriteite maak hom inspekteur, en dis klaar met sy resultate. Hy kan nie vir ander die werk *maak* doen wat *alleen* hy kan doen nie. Tog versprei tenminste 'n deel van sy idees en ideale, waar vroeër *al* sy idees beperk was tot 'n klein kring. Wat verdien die voorkeur? Dit help nie vir ons om te sê: „Ons wil terug na die ou paaie" nie. Die feit bly staan, ons kan nie terug nie. Ons *moet* vorentoe. Dit alleen al behoort van elke mens 'n optimis te maak. Ons *gaan* vorentoe, of ons wil of nie.

So werk dan alle faktore dit in die hand dat die naaste toekoms 'n toestand sal sien waarin vrywel almal (al is dit dan slegs 'n verwaterde) idee sal hê, wat tot dusver beperk was tot die bevoorregte enkeling. Vir wie dit pas en aantreklik is, sal (uit innerlike drang) die verwaterde probeer verwissel vir die „essensie" van die artikel. Waar ons dan kan konstateer dat daar in die afgelope twintig jaar 'n veel groter gebied geraak word deur die musikale prestasies van die kunstenaars, daar behoort ons met optimisme vervul te wees. Sal dit die hart van die saaier nie verheug as hy 'n groter veld kan bewerk, waardeur die kanse dat die saad op rotsagtige grond sal val, verminder word nie? Ook die nuwe terrein sal natuurlik rotsagtige dele bevat, maar daarnaas sal daar ook nuwe vrugbare aarde wees. Vandaar dan my optimisme.

En nou 'n woordjie oor ware volksmusiek.

In volksmusiek vind ons die énig ware betroubare maatstaf van 'n volk se al-of-nie musikaliteit. Immers, die volksliedere is van so 'n aard dat dit wys op waaragtige musikaliteit, dan is die res wat deur studie en oefening bygebring kan word, eenvoudig afhanklik van die nodige kondisies om die ontwikkeling te kan bewerkstellig. Te oordele na die uitgawes wat vandag bestaan, sou mens 'n nie te gunstige oordeel moet vel oor die prestasies van die Afrikaner in hierdie rigting nie. Ondanks alle pogings wat reeds vir jare gedoen is om die volksang weer te laat herleef, moet ons erken dat dit tot dusver vrywel hopeloos misluk het. Vergun my om te konstateer dat die dryfveer nie die regte ene was nie. Soos ek wel meermale gesê het, op groot volksbyeenkomste word wel duidelik bewys hoe arm ons is aan ware Afrikaanse liedere wat ons hartlik saam kan sing.

Die veel-gewraakte oppervlakkigheid speel ook hier sy verderflike rol. In dolle haas is rondgegryp na wat Afrikaanse liedjies sou gewees het (terwyl noukeurige ondersoek gewoonlik aan die lig gebring het dat ons te doen gehad het met vertaalde Duitse, Sweedse, Skotse en Amerikaanse deuntjies). Dis maar net gedurende die laaste jaar egter dat 'n waarlik deeglike ondersoek ingestel is, en wel deur die heer Willem van Warmelo. Ek het die voorreg gehad om sy resultate saam met hom deur te gaan, en het self, hoewel alles behalwe onkundig van die ware prestasies van die volk, verbaas gestaan oor sy vondse. Dit val nie binne die bestek van hierdie verhandeling om besonderhede betreffende die ondersoek te gee nie. Bowendien hoop ons om binnekort die vrugte van dié navorsing in die hande van alle ware belangstellendes te sien. Sowel die geestelike as wêreldse liedere openbaar eienskappe wat die kenner van die nasie as „vanselfsprekend" kan verwag het. Die uiteenlopende vorms bv. waarin ons dieselfde liedere terugvind, is natuurlik die gevolg van die isolasie van die sanger, wat selde of ooit met ander sangers (behalwe dié in sy eie familiekring) in aanraking kom. Die groot mate van vryheid van vertolking van geestelike liedere (Psalms ens.) het m.i. 'n dubbele rede. In die eerste plek was dit aan die Hollanders en Franse van die 17de eeu nie vreemd om tussen die vasgestelde note van die wysie na willekeur en na eie goedvinde ander figure in te las nie. Die gewoonte kan dus gedeeltelik toe-

geskryf word aan oorerwing van vorige geslagte. Die tweede rede is die natuurlike die van geestelik ekstase, onder die invloed waarvan die sanger allig probeer uiting gee aan sy gevoelens, die vasgelegde deuntjie daartoe nie toereikend vind nie, en dan self sy improvisatoriese vermoëns die vrye teuel gee.

Dat daar 'n skat van waardevolle liedere is wat werklik uit die volk gebore is, of waarop die volk sy eie stempel afgedruk het, amper verlore gegaan het, is seker. Die aantal mense wat nog kennis gehad het van die ou liedere het elke jaar kleiner geword, en so langsamerhand het die ondersoeker begin twyfel of die Afrikaner ooit gesing het (behalwe dan die geykte Psalms en liederwysies). Die twyfel bestaan nou nie meer nie, en die belangstellende kan verseker word dat 'n tweede groot verrassing hom te wagte staan.

Wat is die waarde nou van die volksliedere? Afgesien van die historiese aspek van die saak, het die meeste liedere werklike kunswaarde, mits hulle op die regte manier gebruik word, en smaakvol van 'n agtergrond voorsien word. Alleen as die liedere vir hul inherente skoonheidswaarde gebruik en gesing gaan word, alleen dán sal dit die vrugte afwerp op algemeen musikale gebied, wat ons alle rede het om te verwag. As die skatte nie weer opnuut verlore sal gaan nie, moet ernstig gewaarsku word teen die misbruik van dieselfde kunsskatte. Dit is seker oorbodig om te konstateer waarin die misbruik kan bestaan.



# DIE AFRIKAANSE DRAMA

## (BEROEPS- EN AMATEURSTONEEL)

□ □ □ □ □ □ **BALTHAZAR VERHAGEN**

VIR 'n Europeaan wat sy lewe lank gewoond is om die dramatiese kuns te beskou in sy ewolusie van twintig eeue, is dit geen eenvoudige ding om oor hierdie kuns in Suid-Afrika te praat, sonder om hooghartig en onredelik te lyk nie. Dis maklik om te sê jy kan 'n boekrak vol dramas in Afrikaans saambring, maar die koring tussen die kaf is tog maar uiters skaars; en daar word in hierdie land wel baie toneel gespeel, maar 'n ware toneel kan mens hier nie ontdek nie. Met so 'n Europeaan hoef mens nie verder te diskusseer nie; hy is klaar met sy mening en kan in al sy trots en kulturele waardigheid weer huistoe stap. 'n Dergelike veroordeling sonder meer van 'n kuns wat nouliks sy eerste kinderskoene verslyt het, sou misplaas, onvrugbaar, en dus heeltemal oorbodig wees.

In Europa, waar deur die eeue heen die dramatiese kuns 'n belangrike faktor in die samelewing beteken, waar kulture op kulture en tradisies op tradisies geënt is, bestaan daar norme en maatstawwe om telkens weer nuwe kunsuitings te waardeer in hulle verhouding tot groot meesterwerke uit vroeëre tye. Maar hierdie wyse van beoordeling kan mens nie toepas nie, as hy hom rekenskap wil gee van die waarde van 'n kuns wat aan die ander einde van die wêreld hom probeer ontwikkel by 'n klein volk, wat so lank afgesny van die groot kultuurstrominge op die noordelike halfrond, bowendien in sy fel-bewoë lewensloop nog so min die rustige geleentheid had om hom in die probleme van kuns en kultuur te verdiep, as voorbereiding tot die skepping van 'n waardevolle dramatiese kuns.

Dis al 'n wonderbaarlike verskynsel, dat die Afrikaanse nasie binne die tydperk van 'n halwe eeu nie slegs sy eie taal opgebou het nie, maar dit ook in sy literatuur, sy prosa en veral sy liriek, tot 'n geraffineerde kunstaal ontwikkel het waarin die rykste skakerings van gedagtes, gevoelens en

stemminge op ontroerende en oortuigende wyse tot uitbeelding kom. Ook vir wie gewoond is om die letterkunde van 'n internasionale standpunt te beskou, is dit 'n genot om hom te verdiep in die moderne digkuns van hierdie land, wat in baie opsigte op een lyn staan met die beste Europese poësie van die laaste tye. Ook is dit in wese deur en deur Afrikaans, en mens voel dat dit alleen uit die gees en siel van die Afrikanervolk kon gebore word, as 'n nasionale kuns, maar wat ook ver buite die grense van die Unie aandag en waardering verdien.

Van die Afrikaanse drama kan mens egter nog geensins sê dat dit al sy eie karakter sou gevind het nie. Die toneelskrywers van hierdie land het, met enkele uitsonderings, nog nie veel verder gekom nie as slap navolgings van verouderde en verslyte Europese vorme. By die lees van hele reekse Afrikaanse toneelstukke kry mens die indruk dat hy verseil in die midde van die 19de eeu: die slegste tyd van die burgerlike drama (genre Iffland, Kotzebue), van die dekadente romantiek (genre Legouvé, d'Ennery) en van die goedkope klug (genre Kadelberg ens.). Bowendien mis die meeste skrywers dan nog die virtuositeit van hulle voorbeelde, die bou is onbeholpe, die karakters misteken, die dialoog swak, gebreklik of bombasties. Wel is daar enkeles wat betere en modernere voorbeelde gekies het, en in die voetspore van bv. Ibsen probeer stap het. Maar selfs as dan deur 'n nougesette navolging die vorm taamlik gaaf is, blyk dit dan weer 'n te opsetlike maakwerk, en meer die produk van 'n versinsel as van ware dramatiese inspirasie.

Daar is egter enkele dramas wat ver bo die gemiddelde uitsteek, en wat ook in latere tye sal gehandhaaf bly, wanneer die massa van min of meer waardelose produkte, temidde waarvan hulle ontstaan het, lankal vergeet sal wees. *Leipoldt* se „Laaste Aand" en sy „Heks" is uit 'n dramatiese oogpunt uitstekende werk. Die vorm is gaaf, die karakters suiwer uitgewerk, die situasies met insig gekies, die dialoë voortreflik, kortom, Leipoldt openbaar hom in hierdie stukke as 'n ware toneelskrywer. Ook op 'n Europese toneel sou sy werk seker sukses behaal. Maar sy onderwerpe is internasionaal en hy blyk so ingeskakel te wees in die gedagtesfeer van die ou wêreld, dat hy sy verbeeldings volkome kon realiseer in die toenmalige konvensionele romantiese vorm.

Amper dieselfde geld vir die werk van *Grosskopf*, al het sy onderwerpe meer lokale kleur. Sy „'n Esau" en „As die tuig skawe," is goed uitgewerk en werd om vertoon te word, maar dis in wese die burgerlike romantiek, wat ons toe orals in die wêreld kon aantref. Ook as hy 'n historiese tema dramatiseer, soos in die voorstreflike eenbedryf „Oorlog is Oorlog," onderskei hom dit tog net van soortgelyke buitelandse werk deurdat dit in Afrika speel.

En so sou ons kan aangaan en dalk nog enkele ander stukke kan noem wat in die een of ander gangbare vorm „goed" genoem kan word. Dog by 'n jong nasie, wat in sy jong kultuur 'n eie kuns opbou, soos dit uit sy poësie al so oortuigend spreek, hoop mens ook op dramatiese gebied meer oorspronklikheid te ontmoet. En inderdaad, die Krugersdorpse prysvraag vir toneelstukke oor die Groot Trek, van 1938, het twee dramas opgelewer, wat vir die ontwikkeling van die dramatiese kuns in Suid-Afrika van groot betekenis geag moet word, naamlik „Magdalena Retief" deur *Uys Krige*, en „Natalia" deur *E. A. Venter.*

Hoewel die keuse van die onderwerpe bepaal is deur die aanleiding van die prysvraag, het hierdie werke tog geensins die karakter van „geleentheidstukke" nie. Al dadelik by die lees voel mens dat dit skeppings is van digters met 'n besonder dramatiese talent. Hulle is baie uiteenlopende persoonlikhede, maar hulle het albei met die konvensionele opvattings en maniere gebreek, en vir hulle verbeeldings 'n eie, originele vorm gevind, wat nòg op bestaande, nòg op mekaar se vorme lyk. Uys Krige het in 'n aaneenskakeling van ag taferele en 'n epiloog die tragiese lewensloop van Magdalena Retief uitgebeeld. In soverre is dit 'n romantiese drama van lief en leed, van voorspoed en teenspoed, van stryd, oorwinning en eintlike berusting. Maar in hierdie individuele geval gee hy 'n aangrypende visioen van 'n vyftigjarige worsteling van 'n hele nasie om sy toekoms in vryheid en geluk. Die skrywer het sy hooffiguur vergroot tot 'n verpersoonliking van die Afrikaanse vrou wat deur geen bedreiging van antagonistiese magte gebreek kan word nie, en haar na elke teenslag of ramp weer oprig en vorentoe strewe in haar instinktiewe drang om haar nasie te red. Onwrikbaar waak sy oor haar nageslag om dit na 'n toekoms van vryheid te lei. Haar mans mag sneuwel, alles

mag om haar val, sy mag van alles beroof word — na elke slag rig sy haar weer op, sterk in haar onwankelbare liefde, haar geloof in die nasie en haar pragtige godsvertroue. Dis die totaalbeeld wat Krige in sy reeks taferele vir ons onthul. As debuterende dramaturg het hy hom egter hiermee 'n baie moeilike taak gestel, want deur die wyse waarop hy daardie verbeelding uitgewerk het, bring hy sy drama aan die grens van die gedramatiseerde vertelling. Die eerste wat ons in 'n drama verwag, die regstreekse konflik met daaruit voortspruitende krisis, mis ons in hierdie stuk: elke volgende tafereel, wat 'n nuwe fase in Magdalena se lewe toon, is 'n uitbeelding van haar reaksies op 'n krisis wat sy al deurstaan het. Die antagonisme is nergens in die drama aanskoulik gemaak nie, en daarom sien ons ook nergens die protagonis in 'n regstreekse konflik gewikkel nie. Dis alleen deur aanwysings, gesprekke, boodskappe, geluide, dat die bedreigings op die agtergrond vir ons voelbaar gemaak word: die moord op haar eerste man Jan Greyling, deur die kaffers, (II); Retief, haar tweede man, se onsaaklike mensliewendheid, bring hulle aan die rand van ondergang (III); die moeilikhede met die Engelse lei tot die besluit om te trek (IV); Retief onderneem sy eerste tog na Dingaan (V); tweedrag onder die Boere (VI); en ten slotte die oorval van die laer deur Dingaan se bendes (VII). Uit 'n oogpunt van tegniese bou voldoen die stuk dus nouliks aan die eise wat ons gewoonlik aan 'n drama stel. En tog het dit tot 'n werklike en indrukwekkende tragedie uitgegroei. Krige het dit bereik deur 'n spannende tagiese sfeer te skep wat na die inleidende tafereel insit en in 'n klimaks tot die einde volgehou word in 'n voortreflike stemmingsryke dialoog. Hierdeur het hy in sy eerste drama al dadelik die bewys gelewer van 'n groot persoonlike dramatiese talent. En hierdie bewys is hernuut deur sy latere werk, waaruit blyk dat hy langs 'n sterk tragiese aanleg ook die seldsame gawe van die humor besit en telkens vir 'n nuwe onderwerp ook die daarby passende vorm kan vind.

„Natalia" is van 'n heeltemal ander karakter, en tog nou verwant aan „Magdalena Retief." In teenstelling tot Krige het Venter net een moment uit die geskiedenis van sy nasie gekies, nl. die gebeurtenisse in Pietermaritzburg in 1843, vlak voor die trek uit Natal. Ook hierdie drama gee 'n beeld

van die stryd om die behoud van die Afrikanernasie. Dis hier egter gepersonifieer in 'n hele reeks persone, as verteenwoordigers van die uiteenlopende menings en hartstogte van die hele volk in die krisis, veroorsaak deur die Engelse vredesvoorwaardes. Hierdie krisis het die skrywer in die midde van sy drama geplaas: die twee vergaderings in die tweede bedryf. Daar bring hy ook die regstreekse antagonisme in sy komposisie in die figuur van die Engelse Kommissaris Cloete, sodat hy agtereenvolgens twee groot konflikscenes kon ontwikkel: in die Volksraad veroorsaak die konflik 'n hewige tweespalt onder die Boere tussen die voorstanders en die teenstanders van 'n minlike skikking, en Venter laat daar oortuigend voel hoe daardie tweespalt die eintlike oorsaak is van die oorwinning van die antagonis. In die daarop volgende vroue-vergadering staan die vroue egter eensgesind teenoor Cloete, met as gevolg sy volslae nederlaag. Hier sien ons in die kollektiviteit dieselfde pragtige idee wat Krige in sy eensame hooffiguur uitgebeeld het: die moed en onverskrokkenheid van die Afrikaanse vrou, wat die nasie red. Die kreet „liewers kaalvoet oor die berge" wat die bedryf afsluit, beteken die triomf van die Afrikanerdom oor die bedreiging. In die eerste en laaste bedryf ontwikkel Venter, as byhandeling, 'n familiedrama, wat die gevolg is van die hoofhandeling in die sentrum. 'n Ou man wat moeg is van alle sorge en moeilikhede en maar in die onvermydelike wil berus liewers as om weer te trek, is die protagonis wat in konflik kom met sy vrou en sy seun. En ook hier is dit weer die vrou wat in al haar tederheid, deur haar diepere insig en heldhaftigheid tog die deurslag gee en hom tot die besluit bring om te trek en so sy vryheid te verseker.

Dis moontlik dat iemand wat nie gewoond is om by die lees van 'n drama dit ook in sy verbeelding te sien en veral ook te hoor, „Natalia" nie kan waardeer nie. Daar is geen spoor van enige romantiek in Venter se werk, geen liefdestorie, geen skokkende feite nie. Dis net maar 'n klomp mense wat praat in 'n taal sonder enige liriek of bloemrykheid. Maar deur hierdie direkte en nugtere spreektaal, in hierdie „nuwe saaklikheid," gloei 'n groot hartstogtelikheid. Dit openbaar so 'n rykdom aan emosionaliteit, dat selfs in die byfigure,

wat hulle maar in enkele sinne of woorde uiter, onmiddellik 'n karakter onthul word.

„Magdalena Retief" en „Natalia," albei dramatiese uitbeeldings van die epos van Suid-Afrika, produkte van twee baie oorspronklike talente met eie vorme en uitdrukkingsmiddele, voltooi die geboorte van die Afrikaanse drama.

* * *

Die Afrikaanse toneel het in sy ontwikkeling nog ver by dié van die toneelskryfkuns agtergebly. Selfs kan mens in hierdie opsig nog amper van geen ontwikkeling praat nie. Dis alles in wese nog dieselfde as wat Dr. F. C. L. Bosman in sy boek „Drama en Toneel in Suid-Afrika" beskryf, nl. dilettantewerk as imitasie van die Europese toneel. Maar van die ewolusies wat die toneelspeelkuns in die ou wêreld gedurende die laaste halwe eeu deurgemaak het, kan mens in Suid-Afrika nog maar min ontdek. Wat die keuse van die stukke betref, steek die toneel hier nog midde in die dekadensietyd van die romantiek, van die „draak" met sy oordrywings, dikdoenery, valse karaktertekening en patetiek. Stukke wat in Europa al sinds menseheugenis nie meer ernstig geneem word nie, soos „Die Twee Wese," „Die Teken van die Kruis," „In die Kloue van Satan," ens. met soortgelyke Afrikaanse dramas, geniet nog altyd die voorkeur van die meeste toneelgroepe. Die gevolg is dat die bombastiese speelwyse wat deur hierdie repertoire tot 'n konvensie geword het, outomaties ook toegepas word op moderne dramas, wat daardie speelwyse natuurlik heeltemal nie kan verdra nie, sodat hulle in so 'n opvoering dikwels so snaaks ouderwets kan lyk. Dis amper of die meeste toneelspelers selfs nie 'n poging doen om 'n suiwer getekende karakter in sy eie wese en styl te deurgrond en te vertolk nie. Hulle het net een manier, wat hulle toepas op alles wat hulle speel, sodat dit net hulle eienaardighede is, maar nooit die rol wat ons in die opvoerings kan sien nie. Van dilettante, wat die essensiële van die toneelspeelkuns nog nooit deurgrond het nie, kan mens trouens nie anders verwag nie. En prakties gesien is die hele Afrikaanse toneel in hande van dilettante, ook die beroepstoneel. Want dit maak geen verskil, of iemand met ontoereikende vakkennis die toneel alleen in sy vry tyd beoefen, of dat hy daarvan sy broodwinning maak nie. Hy word daardeur 'n beroepspeler, dog

darem nog geen vakman nie. Weliswaar moet die toneelspeler, nes die musikus, meer besit as tegniese bekwaamheid en behoort daar seker in hom 'n artistieke aanleg te bestaan, maar hoe sterker daardie aanleg is, des te sterker sal hy ook die behoefte voel aan tegniese skoling en vaardigheid. Nog alte graag glo die meeste mense aan die storietjie dat iemand as toneelspeler gebore moet wees om sommer 'n regtige akteur te kan word. Natuurlik is die ingebore talent die eerste eis, soos dit bv. ook vir 'n medikus geld. Maar niemand sal so 'n gebore geneesheer sonder voldoende kennis en ervaring op die pasiënte loslaat nie. Onteenseglik skuil daar in die opleidingsmoontlikheid 'n gevaar, naamlik dat mense sonder talent deur 'n hardnekkige studie 'n sekere kennis en tegniek kan verower en so 'n beroep kies waarvoor die ware roeping en dus ook die onmisbare aanleg ontbreek. Maar anderkant is dit geen rede vir die begaafdes, om deur gebrek aan skoling hulle talente nie prakties bruikbaar te maak nie.

Dit word egter heeltemal fataal, as by die beroeps- en dilettantetoneel selfs die leiers geen of 'n te oppervlakkige kennis van die vak besit, of by gebrek aan artistisiteit g'n voldoende eerbied vir die kuns het nie. Dit is hulle wat op onbeholpe wyse net die uiterlike kante van die Europese toneel, veral die misbruike imiteer. Dan word die dramatiese kuns bysaak, hulle aandeel aan die vertoning hoofsaak. Hulle kies net die stukke waarin hulle kan skitter en in hulle ydelheid weet hulle met watter maniertjies en versinsels hulle die publiek die meeste kan behaag of oorbluf, en pas dit dan orals toe ook wanneer die drama daartoe nie die minste aanleiding gee nie. Daarvoor vermink en vervals hulle die stukke, kortom, hulle keer die verhoudings om, en pleks van dienare, wil hulle die eksploïtante van die dramatiese kuns wees. Wat in hierdie land boweal ontbreek, is die kunstenaar wat onontbeerlik is om van 'n toneelvoorstelling 'n werklike vertolking van 'n drama te maak: die regisseur.

Die toneelskryfkuns soos dit hom nou langsamerhand in Suid-Afrika ontplooi, kan daarom in die toneel in sy teenswoordige vorm nog ver geen voldoende steun ondervind nie. In 'n drama soos „Magdalena Retief" mag dalk die hooffiguur 'n goeie vertolking gevind het, dog die stuk stel wat regie en enscenering betref, te groot moeilikhede om onder die

bestaande omstandighede daarvan 'n waardevolle voorstelling te kan maak; en aan „Natalia" wat met sy vele karakters 'n sterk en nousluitende uitbeelding eis, het die toneel hom met reg nog heeltemal nie gewaag nie, ewemin as aan ander dramas wat nog op 'n vertolking wag en wat mens nie graag aan die bestaande toneel sou toevertrou nie.

Sal die Afrikaanse toneelskryfkuns in sy hoopvolle jong groei nie gestuit word nie, dan sou daar 'n toneel op suiwere grondslae moet ontstaan. Geen slaafse navolging van die toestande en ingesluipte misbruike elders kan die nouliks gebore Afrikaanse toneel help om tot 'n kulturele element op te groei nie, maar 'n sorgvuldige verdieping in die ware wese, taak en verhouding van dramaturg en toneelspeler sal daarby die uitgangspunt moet wees.

In hierdie een opsig het die dilettantetoneel egter miskien verdienstelike werk verrig, dat dit die aanwesigheid van besondere talente onder die Afrikaners aan die lig gebring het. Maar tans dool hulle nog verlore rond in die struikgewasse van die dramatiese kuns, en dis net 'n kwessie van organisasie en leiding om hulle op die regte pad te bring, om met die voortrekkende dramaturge saam 'n toneel op te bou wat die kultuur van die Afrikanerdom sou kan verryk.

# DIE ONTWIKKELING VAN DIE SUID-AFRIKAANSE REG

□ □ □ □ □ □ □ **Dr. A. WYPKEMA**

OOR die algemeen gaan die regsvorming langs die weg van sedes en gewoontes — gewoontereg — en die vaslegging daarvan in die wetboek. Dit behoort altans die natuurlike gang van regsvorming te wees. Aangesien die sedes en gewoontes van die Kaapse koloniste en van die Voortrekkers hulle oorsprong in Holland gehad het, kan ons verstaan dat hulle aangevul en versterk sou word vanuit die Moederland solank die behoefte bestaan het om op die ou tradisie en herinnering voort te bou. En daardie ou grondslag was gevestig in hierdie twee groot sake: die gereformeerde godsdiens en die volksoortuiging. Die stem van God en die stem van die Volk was die twee steunpilare waarop die Afrikaanse regswese en staatsinrigting sou rus. Die Kaapse koloniste wou, wat betref „hulle regte en voorregte," „hulle wense en ideale," met hulle broers in Holland gelyk staan, en dit het niks meer of minder beteken as dat hulle 'n eie Afrikaanse gewoonte- en wettereg wou opbou op ou-Hollandse basis nie.

Een ding spreek sterk by die Voortrekkers in Natal en dit was ook die logiese gevolg van hulle vertrek uit die land van vreemde oorheersing na die onbekende vryheidsoorde, nl. dat hulle hulself wou terugvind in dieselfde toestand as waarin hulle voorvaders verkeer het. Dit is die rede waarom die Voortrekkers hulle vernaamlik georiënteer het na die reg en regsprosedure uit die Kaapse periode toe die Hollandse vlag daar nog gewaai het, en net ingeval van die grootste noodsaaklikheid by die Koloniale-Engelse praktyk aangesluit het. Trouens die Voortrekkerleiers was nog almal onder Nederlandse vlag gebore. Veral die Holland, soos die Afrikaanse volk dit leer ken het tydens sy Bataafse periode, was vir die ou-emigrante die simbool van vryheid en reg.

Na die voorbeeld van die bekende regsartikel van De Mist omtrent die ou-Hollandse fondament, het ook die Natalse Voortrekkers in hulle magistraatsinstruksies neergelê dat

die Hollandse reg en regspleging, sowel burgerlik as strafregtelik, tot basis moes geneem word in alle sake, waarvoor by plaaslike regulasies g'n voorsiening gemaak was nie. Dis veral hierdie bepaling waarin die Voortrekkers die moontlikheid tot 'n vrye en selfstandige regsontwikkeling gespan het, nl. om 'n eie gewoontereg en wetgewing in die lewe te roep op die grondslag van die Romeins-Hollandse reg. Dit is deels aan De Mist te danke dat die Voortrekkers 'n nasionale wetgewing op tradisionele fondament geformeer het. Deur die grondwettige karakter van De Mist se instruksies, wat die Voortrekkers saamgeneem het op hulle reis na die „beloofde land," en die daarstelling van ontwikkelingsmoontlikhede soos bv. die artikel omtrent die Hollandse basis, was die Afrikaners verplig om vir hulle self te leer dink en genoodsaak om die grondbeginsels van die reg uit eie bron aan te vul. Maar tewens het die Natalse emigrante 'n vrye hand in hulle regsvorming gehad toe die band met die Moederland — die bron van die bestaande reg — verbreek was, terwyl daarenbowe die juk van die Britse onderhorigheid afgeskud was. Daar was nou niks wat die Voortrekkers kon weerhou het om regulasies op te stel volgens plaaslike behoeftes en tydsomstandighede nie, sonder daarop die goedkeuring van hoër outoriteite nodig te hê. Dit blyk dan ook duidelik uit die talryke regulasies vir volksraad, landdros en heemrade, kommandante, wykmeesters en inspekteurs van plase, dat die Trekkers volgens die strekking van bogenoemde instruksie-bepaling gehandel het.

Dit lê voor die hand dat die Voortrekkers die belangrike bepaling omtrent die Hollandse regsbasis ook na die Suid-Afrikaanse republiek sou oorbring. Allereers was die Natalse magistraatsinstruksie nog te Potchefstroom geldig, maar tewens was in die sg. Drie-en-dertig artikels die bepaling gemaak dat by tekortkoming van eie wette die „Hollandse wet" tot basis sal strek, maar in 'n gematigde stylvorm ooreenkomstig die gebruik van Suid-Afrika. In hierdie bepaling word die bedoeling van die wetgewer nog skerper gedefinieer as in die Natalse instruksies, nl. om uit die bestaande gewoontereg 'n eie wetgewing te laat ontwikkel met die Romeins-Hollandse reg as grondslag. Deur die verwysing na en erkenning van genoemde bepaling by geleentheid van die afskaffing van die konfiskasie van goedere in 1864, word nou met-

eens duidelik dat hierdie merkwaardige voorsiening nie net vir niks in die Drie-en-dertig Artikels opgeneem was nie. Die belangrikheid van die ou-Hollandse basis word nog meer beklemtoon deur bylae no. 1 van die Transvaalse grondwet van 1858. Hierby word vasgestel dat met die Hollandse wette in die eerste plek bedoel word die handboek van Van der Linden en as aanvulling die bekende werke van Simon van Leeuwen en Hugo de Groot. Maar hulle mog slegs dien as basis vir 'n egte volksreg..

Hierdie wyse van regsontwikkeling het volkome ingepas in die demokratiese reg- en wetstelsel van die Boere-republieke. Dit was deur die permanensie van die oppermagtige volkswil, wat in die vorm van memories, petisies, memorandums, algemene volksbesluite, resolusies van volksverteenwoordigers of lashebbers van die volk en bowenal in beslissinge en uitsprake van die verkose regters tot uiting gekom het, dat daar 'n voortdurende vorming van gewoontereg uit eie of vreemde bron sou plaasvind.

Aangesien die regter in die Nederlande en later ook in Suid-Afrika digter by die volk gestaan het, sowel deur afkoms as deur manier van benoeming, kan in die algemeen vasgestel word dat in genoemde lande die volksinvloed op die regsvorming deur middel van die regspraak groter was as in enige ander land van die wêreld. Met talryke voorbeelde kan ons aantoon dat die volksoortuiging in Suid-Afrika 'n vername rol in die regsvorming gespeel het. So is dus in eerste instansie deur gewoontevorming aan die bestaande Reg nuwe regsbeginsels toegevoeg wat hulle ontstaan te danke het aan die regsoortuiging van die bewoners van Suid-Afrika. Eers later in 'n meer gevorderde stadium het hulle die gewoontereg gedeeltelik vasgelê in wette.

Die Hollandse en Engelse regsbeginsels wat op hierdie manier in Suid-Afrika geïntroduseer is, mag 'n aanwins vir die Suid-Afrikaanse regstelsel genoem word. Hierdie gang van sake het immers volkome in die staatsisteem van Suid-Afrika ingepas, waar die oppermag van die permanente volkswil die dominerende faktor was. Voorbeelde van hierdie wyse van regsvorming is die regte met betrekking tot grondbesit tydens die Hollandse tydperk en die handelsreg gedurende die tweede Britse okkupasie.

Die Hollandse en Britse wette wat egter van bo-af op die Kaapse koloniste afgedruk was, soos verskillende direkte orders van Nederland en Indië en later die Imperiale wette van Engeland, kan geensins as 'n natuurlike en vrugbare regsvorming in Suid-Afrika beskou word nie. Hierin het 'n gevaar geskuil vir die vrye ontwikkeling van die tradisionele Reg. Kommissaris-generaal De Mist het hierdie tekortkoming in verskillende bestaande wette raakgesien, en daarom was dit sy ideaal om die koloniste gelukkig te maak deur billike wette gedra deur die volksoortuiging. Geheel tereg waarsku later ook die Britse kommissaris Bigge teen die bedoeling van sommige imperialiste om sommerso Engelse wette bindend te maak vir die kolonie.

Dit geld veral vir die Engelse prosesreg wat ons hier in Suid-Afrika met huid en muit ingevoer het, waar nog bykom die Engelse bewysleer. Die laaste is 'n versameling van skoonskynende en nie altyd gesistematiseerde reëls nie, met sy onweerlegbare vermoedens wat op die keper beskou, niks minder en niks meer as positiewe regsreëls is nie. As gevolg daarvan werk hierdie reëls altyd verstorend op die logiese groei en gevolgtrekkings van die Afrikaanse Reg. Voeg ons daarby die ander gedeelte van ons adjektiewe Reg, nl. die „Rules of Court," dan het ons altyd 'n oop deur vir die Engelse regs-idees. Hierdie manier van regsaanvulling sal in die toekoms sekerlik beperk gaan word noudat die Engelse Parlement g'n wetgewende gesag oor Suid-Afrika meer het nie, en die appèl na die Geheime Raad afgeskaf staan te word.

Die egte Suid-Afrikaanse reg is feitlik niks anders as gewoontereg nie, sowel in sy oorsprong as in sy vroegste ontwikkeling. Nou het die gewoontereg van oudsher 'n regskeppende krag gehad en het hierdie kenmerk behou in Suid-Afrika, as gevolg waarvan regsvorming deur wette agter die regsvorming deur gewoontes aangekom het. Dis veral aan die groot krag van die gewoonte as regskeppende faktor te danke dat die Romeins-Hollandse reg hom in Suid-Afrika met so'n gemak aangepas het aan die besondere omstandighede wat hier geheers het. As sodanig was dit moontlik dat die Regsontwikkeling en die Staatsontwikkeling in Suid-Afrika kon rus op een en dieselfde grondslag, nl. die wil van die volk (Wet 1897). En dit moet die grondslag

bly vir 'n gesonde regsontwikkeling. Sonder die inagneming van gegronde volkswense wat voortspruit uit behoeftes, omstandighede of uit 'n reeds gevormde gewoontereg, en sonder die lewegéwende invloed van die ingewyde en inspirerende juris wat rekening hou met die bestaande regsbasis in die heersende gewoontes, sal selfs die besbedoelde wette 'n dooie letter, of op sy beste slegs „pia vota" bly.

Naas die volkstem was ook die Bybel 'n belangrike rigsnoer op die Suid-Afrikaanse regsgebied. Die Calvinistiese inslag was die oorsaak daarvan. Daarom het die Voortrekkers daar altyd voor gesorg dat hulle Gereformeerde godsdiensleer op tradisionele grondslag bewaar gebly het. Wat 'n krag en bron die Heilige Skrif vir die Boere gewees het, blyk duidelik uit hulle herhaalde aansoeke om die Bybel of die Mosaïese wette as leidraad vir hulle regsvorming en wetgewing te neem. Toe die wetsontwerpers volgens die mening van President Kruger g'n voldoende rekening met die Christelike grondslag van reg en wet gehou het nie, wys hy hulle op Gods Woord om daarna te handel. Die godsdiensoortuiging van die regter sou hom weerspieël in sy regspraak. Daarom het die volk dan ook sy regters gekies uit „manne wat nie alleen in Moses-wette geoefen is nie, maar wat die wet van Moses en die Evangelie met 'n kostlike aandag beproef en daeliks ondersoek."

Op verskillende sake in hierdie Voortrekkermaatskappy het die Bybel voldoende antwoord gegee. Veral met betrekking tot gewone regsake in die daelikse lewe, soos dié wat die huishoudelike, plaaslike en familielewe geraak het, was die Heilige Skrif 'n vrugbare regsbron. Daarenbowe het baie sake in verband met die strafreg, soos moord, manslag, verregaande onsedelikheid en oorspel, en op die gebied van die burgerlike reg: die huweliks- en erfeniskwessies en transaksies volgens Bybel-uitsprake beslis geword. Die rol wat Gods Woord gespeel het by die uitoefening van die regspraak in Suid-Afrika, blyk duidelik uit die regsrolle. In die regterlike uitsprake word herhaaldelik 'n beroep gedoen op die „Goddelike Wette," met variasies as die „gebode en ordonnansies van God" of die „Heilige Blade" en „Moses en die Profete," ten einde suiwere regsgronde te vind vir die beslissinge van die vierskaar. Hoewel die doodstraf aan 'n moordenaar opgelê op grond van die Bybelwoord: „hy wie

bloed vergiet, sy bloed sal ook vergiet word," aan Jacobus Stuart die vraag op die lippe lê of die Nederlanders ooit van so'n Christelike regspleging gehoor het, was so'n regspraak vir die ingewyde van vroeër dae iets heel gewoons in Suid-Afrika.

In die reisbeskrywing van die Kaap deur M. D. Teenstra word melding gemaak dat ook in die Kaapkolonie volgens Mosaïese wet die strafwyse van veertig géselslae toegedien was. Aangesien egter die Israëliete altyd nege-en-dertig slae uitgedeel het uit vrees vir vergissing, het die outoriteite in die Kaap daardie bybelse voorbeeld getrou nagevolg.

Was die Heilige Boek vir die godvrugtige Boerebevolking die aangewese leidraad, omgekeerd was dit ook aan die Heilige Wette te danke dat daar so min ongewettigde dade of oortredinge plaasgevind het. Hiervan getuig die toespraak van goewerneur sir George Grey in 1855, waarin hy sê hoe hy uitermate getref was gedurende sy reis deur die Kolonie deur die magtige invloed wat die godsdiens op die sedes en gewoontes van die Afrikaanse volk uitgeoefen het. Hy kom tot die slotsom dat, „hoewel in hierdie baie verspreide samelewing die bewoners ver verwyder was van die waaksame beheer van die regering, die Gereformeerde beginsels oor leer, diens en tug 'n reëlmatigheid, betaamlikheid, orde en gepastheid van gedrag aan die volk opgelê het soos hy nog nooit van te vore gesien het nie."

Die geskiedenis leer ons dat die godsdienstige Boere daar nie van gehou het om gebind te wees deur magte wat in stryd met Gods Woord was nie. Dit moet veral toegeskryf word aan die Calvinisme wat in Suid-Afrika veel meer as 'n kerkleer, ja, inderdaad 'n allesomvattende lewensleer was. Spesiaal in die 18de en 19de eeu, toe in Suid-Afrika kerk en staat nog nie so seer van mekaar onderskei was soos nou die geval is nie, het die godsdienstige ideale groot betekenis gehad vir die staats- en regsbegrippe. Te meer geld dit vir die herdersgemeenskap van die Boerebevolking wat as 'n geheel nog 'n betreklike eenheid gevorm het. Daarom het vir daardie volk wat hulle afhanklikheid van die Opperwese in hulle stryd met natuur en natuurvolke so diep gevoel het, die ganse lewe in die teken gestaan van godsdiens. Vir hulle was ten slotte alles bestem tot verheerliking van God, die Skepper.

Dis per slot van rekening ook al weer die volk wat gesorg het dat sy godsdiensoortuiging 'n vername rol sou speel in sy regsvorming. Met 'n paar voorbeelde sal ons verder die vernaamste maniere van gewoonteregvorming illustreer. Dat die gewoontereg sy ontstaan te danke het aan die algemene gebruike, blyk uit die omsendbrief van die staatsprokureur aan die publieke aanklaers, waarin aan die hand gegee word om uit te vind „die algemene gebruike waarvoor g'n bepaalde wet bestaan nie, sodat 'n gevolg kan gegee word aan die algemene Costume." 'n Ander wyse van gewoontereg-vorming was om die regsbeginsels deur middel van die voorgeskrewe regsboeke te resipieer, terwyl die omvang van elke resepsie alweer deur gewoonte bepaal was. 'n Regterlike missive verklaar hieromtrent dat dit volgens die Wetboek van Van der Linden (3e bk, 2e Dl, 5de Afd, § 1) 'n gewoonte van jare is om in bepaalde partikuliere sake 'n prokureursrekening in te dien." Eindelik was die beslissinge en uitsprake van die Suid-Afrikaanse geregshowe 'n vrugbare bron van gewoonteregsvorming, waarvan die Staatsprokureur getuig in sy uitspraak om die Hollandse regsartikels te modifiseer ooreenkomstig die gebruike van Suid-Afrika en die welvaart van die maatskappy." Hierdie keer was dit gedoen op grond van die bewuste stipulasie in die 33 artikels, maar daar is talle voorbeelde dat enige tradisionele wetsreël deur die volksregter in ooreenstemming met die veranderde landsomstandighede gebring was.

Hoewel die gesketste vorming van gewoontereg uit sedes en gewoontes ontwikkel het tot 'n eg nasionale reg, is dit tog opvallend dat die daaropvolgende stappe van wetgewing en kodifikasie nie voldoende plaasgevind het nie. Die gewoontereg is in die Suid-Afrikaanse Republiek maar min omgeset in doelmatige wette en kodifikasies van wette, wat tot 'n vaste rigsnoer kon dien vir regering en amptenare. In daardie opsig kon die Republiek 'n voorbeeld aan De Mist geneem het. As sulks was die gemenereg in die Boererepublieke aan 'n voortdurende verandering blootgestel, waar nog bykom dat die gewoontereg onoorsigtelik geword het, sowel vir die volk as vir almal wat daarmee moes werk. Tewens het dit die onbekendheid met die landsreg in die hand gewerk.

Wat was tog die redes waarom die gewoontereg nie meer deur wetgewing vasgelê was nie? Eerstens was daar in die begin van die jonge staat gebrek aan bekwame regsgeleerdes wat hulle met die samestelling van wette kon besig hou. Die bekende Kaapse regsgeleerde, C. T. Brand, merk tereg op dat „die jonge republiek wette moet maak, sowel vir die reëling van die staat as vir afsonderlike maatskappye en magte." Volgens hom is daarvoor nodig regsgeleerdes „met die verstand om die doel van die wet, sy uiteindelike werking ten goede en alles wat daarmee in stryd is, te kan insien en te beoordeel." Ofskoon ons mag aanneem dat met genoemde advies rekening gehou is, blyk dit tog nie uit die resultate dat geskikte kragte vir hierdie werk aangestel was nie. Die gevolg hiervan was weer dat die volkswens, om voldoende „eie landswette" te maak, nie vervul was nie. Dit was veral die strafreg wat hiervan die nadelige gevolge ondervind het. Weliswaar het daar in die Transvaal enkele wette op strafvordering bestaan, maar verder het die wetgewers nie gekom nie. Die strafreg het dus in hoofsaak gewoontereg gebly. Dat dit nie die regsekerheid bevorder het nie, is duidelik.

'n Ander rede was die feit dat die Hollandse regsboeke en ook die instruksies van De Mist wat die Voortrekkers met die nodige wysigings gebruik het, veels te swaar was vir die ongeskoolde Boereregters, want „g'n landdros kan die voorgeskrewe wetboeke verstaan nie, terwyl daar stellig in ons republiek g'n tien persone is wat in die Hollandse wetboeke gestudeer het nie. Daarby was die algemene formulering van die regsreëls glad nie geskik vir die besondere behoeftes en omstandighede van 'n boerebevolking wat taamlik geïsoleer was van die buitewêreld. Hier het nog bygekom dat die voorgeskrewe regsboeke nie altyd op die landdroskantore aanwesig was nie. Dit alles het belemmerend gewerk op die vaslegging van gewoontereg en wettereg, aangesien die ou-Hollandse basis nodig was om die gewoontereg op 'n behoorlike voetstuk te plaas.

Dis nou goed te verstaan dat die nie-juridies-opgeleide regter en ook die Boer op sy plaas die voorkeur gegee het aan 'n eie gewoontereg bo die onverstaanbare Hollandse „regsboeke, wat volgens hulle nie meer tuis behoort in 'n vrye republiek waar die permanente volkswil soewerein is

nie." Hierdie getuienis was deels te danke aan daardie klas juriste wat hulle glad nie aan die letter van die wet gehou het nie. In plaas van die Romeins-Hollandse reg alleen tot basis te neem, soos voorgeskryf was, het hulle die ou-Hollandse wette veels te volledig toegepas. Dit het van weerskante groot moeilikhede veroorsaak, maar dit was tewens 'n onwettige daad wat ten koste gegaan het van eie gewoontereg. Hiervan was die volk nie gedien nie. Die regering moes die nalatige regters dan ook telkens wys „op die bekende wetsbepaling wat uitdruklik vasstel dat die Hollandse regsboeke nie in hulle gehele omvang in die republiek mag toegepas word nie, maar net by tekortkoming van eie lands wette."

Oor die algemeen het die Boere-regters hulle plig gedoen om die bedoeling van die wetlike bepalings omtrent die Hollandse grondslag na te kom, in weerwil van die ingewikkeldheid en skaarste van regsboeke. En so het daar in Suid-Afrika 'n eie, selfstandige, buigsame en tradisionele reg ontwikkel wat as een van ons grootste kultuurbydraes kan gereken word.



# STEL U 'N REIS VOOR?



Stel u 'n reis voor waar daar niks is om u oor te bekommer nie en alles vir u gedoen word . . . waar alle reëlings getref word vir u reis- en verblyfkoste teen die laagste allesinsluitende prys?



Set hierdie voorstelling om in werklikheid deur u bekommernis in verband met u vakansie oor te laat aan die naaste



# S.A.S. - TOERISTEBURO

***ALLE STASIEMEESTERS TREE AS AGENTE OP***

# SUID-AFRIKA GEDURENDE DIE STEENTYDPERK

□ □ □ □ □ □ **Prof. C. VAN RIET LOWE**

SUID-AFRIKA is uitermate ryk wat betref die oorblyfsels uit die steentydperk. Jare gelede het ons al geweet dat terwyl die geskiedenis van ons land ons slegs vier-en-'n-half eeu terugvoer, die geskiedenis van menslike bedrywigheid in die Unie ons 'n half miljoen jaar terugvoer en selfs verder terug as die grootste deel van 'n miljoen jaar. Toe die eerste blanke op 12 Maart 1488 in ons land voet aan wal gesit het, was die Unie deur drie soorte rasse bewoon. 'n Groot swart golf Bantoe-sprekende mens het stadig maar onverbiddelik langs die ooskus af beweeg, terwyl aan die anderkant van die vasteland 'n geel golf Hottentotte weswaarts gegaan en ooswaarts gedraai het langs die suide. Gedurende die vyftiende eeu het die Bantoe-sprekende negeragtige indringers die Noordelike en Oostelike Transvaal, Swasieland, Soeloeland, Natal en die Transkei bewoon, die Hottentotte het die kus van Suidwes-Afrika, Namakwaland, die Westelike Provinsie van die Kaapkolonie beset en het tot wes van Knysna opgedruk. Beide indringende hordes het uit die noorde gekom — die Bantoe met sy hoof-oorsprong in die stroomgebied van die Niger; die Hottentotte met hulle hoof-oorsprong in die stroomgebied van die Nyl. Op pad na die suide het hierdie uitgestrekte menslik-swerwende bewegings mekaar se paaie gekruis en gedwars en die swerwers het miskien ook geveg en tot 'n sekere mate verenig. Die negeragtige elemente het deur Sentraal-Afrika in 'n algemene suidoostelike rigting beweeg; die Hottentotte in 'n suidwestelike. Selfs na die skeiding van hulle paaie (d.i. nadat hulle mekaar se paaie in die middel streke gekruis het) was hulle moeilikhede nie beëindig nie, want net waar hulle hulle beweeg het, het hulle gevind dat die land deur 'n ander ras bewoon word. Hierdie ander ras was die Boesman — 'n klein, gespierde en vernuftige jagter wat nog nie die steentydperk ontgroei het nie. Die stoflike kultuur van die Boesman was baie primitiewer

as dié van beide die Hottentot- of Bantoe-sprekende hordes. Laasgenoemde was die vervaardigers van metaal (hoofsaaklik yster en koper) en hulle wapens was gedug. Hulle het huisdiere soos beeste, skape, varke, honde en hoenders besit en het die landbou beoefen. Die Boesman aan die anderkant het niks van metaalbewerking of landbou geweet nie en het geen huisdiere besit nie — selfs nie eens die hond nie. Sy gedugste wapen was die pyl en boog. Eersgenoemde het 'n skerp punt gehad, gemaak van been, ivoor of klip. Al sy ander gereedskap is uit klip gemaak. Hulle het in klein jaggroepies saamgewoon, na eie willekeur in die land rondgeswerf en wild en die seisoene vir wilde-vrugte gevolg. Vasgekeer tussen die swart golf in die ooste en die geel golf in die weste, is hierdie werklike eienaars van die land uitgeroei, geabsorbeer of die land ingejaag. Beide die Bantoe en die Hottentot het die Boesman as 'n pes beskou — as onwesenlike diere wat uitgeroei behoort te word.

In die 17de eeu het blankes hulle in die suidwestelike hoek gevestig en het stadig langs die suidkus na die binneland beweeg. Aan die begin van die 19de eeu het hierdie beweging definitiewe en bepaalde vorm aangeneem en 'n wit golf het noordwaarts gegaan en ingedring tussen die swart golf aan die eenkant en die gele aan die ander kant. Vasgekeer in hierdie maalstroom van menslike bewegings, het die arme Boesman geen hoop gehad nie. Stadigaan is hulle geledere verminder en vandag is net die ongelukkige oorblyfsels van hierdie interessante ras bymekaar gekrap en voer 'n wisselvallige bestaan in die Kalahari.

Tog was die Boesman nie die eerste mensekind in ons land nie. Ander het hom vooraf gegaan en nog primitiewer rasse het sy voorlopers voorafgegaan. Dus verder en verder die eeue en duisende jare terug, is die verhaal van ons prehistoriese voorlopers geleidelik gerekonstrueer.

Hoewel die eerste oorblyfsels van die steentydperk in Suid-Afrika so vroeg as 1868 gevind en erken is, is dit slegs enige jare gelede dat die verhaal van ons prehistoriese voorlopers metodies gerekonstrueer is uit die vroegste begin van die steentydperk enige honderde en duisende jare gelede. Baie gretige en bevoegde hande en hoofde het aan hierdie rekonstruering deelgeneem, en tog moet daar nog veel gedoen word voordat ons daarop aanspraak kan maak

dat ons 'n weinig meer gedoen het as om aan die oppervlakte te skraap. Diegene van ons wat bevoorreg was om 'n rol in hierdie werk te speel, is in werklikheid slegs pioniers; verreweg die grootste werk moet nog verrig word. Nietemin stel die navorsing wat tot vandag toe voltooi is, ons in staat om twee belangrike feite te konstateer: (1) Gedurende die afgelope paar honderduisend jaar het die klimaat van Suid-Afrika aanmerklik verander en (2) hierdie klimaatsveranderinge wat afgewissel word deur langdurige nat en langdurige droë toestande, het 'n besonder belangrike rol gespeel om die bedrywighede en bewegings van die prehistoriese mens te beïnvloed. Dit is vanselfsprekend dat as die reënval vir 'n lang tyd in 'n sekere streek goed is, die plantegroei in die streek ook goed is, wild word daarheen aangetrek en die mens, die belangrikste jagter, volg onmiddellik op die spoor van die wild. As die reënval aan die anderkant onder normaal is, die veld kaal, veldkos skaars word, soek die diere na beter weiveld elders en ondertussen is die mens ook genoodsaak om te trek. Hierdie klimatologiese veranderinge is dwarsdeur Afrika waargeneem — in die vallei van die Nyl, in die stroomgebied van die Kongo, in Sentraal- en Oos-Afrika en in Suidelike Afrika. Al hierdie streke bevat belangrike aanduidings van prehistoriese menslike bedrywigheid — een stoflike kultuur het die ander gevolg en elke besondere klimaatsvoorval sluit by die ander aan.

Deur 'n sorgvuldige studie te maak van die geologiese en klimatologiese agtergrond soos verteenwoordig deur die afsettings waaruit steengereedskap verkry is, het ons 'n lang opvolging van kulture vasgestel wat 'n stadige ewolusie van menslike bekwaamheid van die kant van 'n baie eenvoudige en onrype begin tot die vergelykende sofisme van die Boesman bewys. Dit is voorwaar gelukkig dat die grote meerderheid gereedskap wat gevind is uit klip gemaak is en klip is bestand teen die verweringsgevolge van die weer met die verloop van duisende jare. Gereedskap gemaak uit hout, been en ivoor — selfs gereedskap uit yster — is nie so bestand as dié uit klip gemaak nie. Hierdie eienskap om weerstand te bied teen gewone gemiese inwerking het dit vir die klipgereedskap moontlik gemaak om nie net alleen duisende jare te oorleef nie, maar letterlik honderdduisende jare.

Wanneer saamgevleg, is dit 'n lang en baie bekoorlike verhaal. Dit openbaar Afrika as die grootste verhoog waarop die drama van menslike evolusie afgespeel is. Strydig met verwagtinge bewys dit dat Europa en ander dele van die Ou Wêreld bewoon is deur mense wat van Afrika getrek het toe die mens die Middellandse See droogvoets by Gibraltar kon oorsteek en vandaar oor Sisilië in Italië en in Arabië en verder na Indië.

Ons besit gereedskap uit die steentydperk afkomstig uit die valleie van die Theems en die Seine aan die eenkant, en van die Presidentshuis van Madras aan die anderkant en hulle is nie te onderskei van gereedskap wat in diepverborge afsettings in die Eersterivier by Stellenbosch gevind is nie. Ons kan die oorsprong van die kultuur in Sentraal-Afrika naspoor en ons kan die verhuising van mense wat hierdie gereedskap van hierdie sentrale streke noordwaarts na Europa, ooswaarts na Indië en suid na die Kaap die Goeie Hoop vervoer het, naspoor en verstaan. Hierdie verspreiding van kultuur en die klimaatsomstandighede van die tye smelt nie alleen saam om een van die moeilikste probleme op te lewer waarmee die prehistorikus te kampe het nie, maar is ook die bekoorlikste. Langs hierdie weg word oorspronge nagespoor en verhuisingsbewegings gerekonstrueer.

Ons het nou 'n fase bereik waar die hele verhaal van vroeë menslike ontwikkeling in die Unie verdeel word in drie groot tydperke: Die vroeëre, die middel en die latere Steentydperk. Hierdie tydperke stem ooreen met die pre- en ou-paleotiese, die middel-paleotiese en die opper-paleotiese plus neolitiese van Europa. Elke tydvak is onderverdeel in 'n aantal kulture, die vernaamste waarvan die Stellenbosche en Fauresmithse in die vroeëre steentydperk is, die Glen Gray, Pietersburg, Stilbaai, Mosselbaai en Howiesonspoort in die middel-steentydperk en die Smithfieldse en Wilton-kulture in die latere steentydperk.

Die name wat gekies is om hierdie kulture te beskryf, verteenwoordig wat bekend staan as tipe-streke, bv. klipgereedskap wat die Stellenboschse kultuur karakteriseer is vir die eerste keer gevind by Bosmansoorgang naby die spoorwegstasie by Stellenbosch, terwyl gereedskap wat die Smithfieldse kultuur karakteriseer vir die eerste keer gevind

is (en erken dat dit 'n nuwe kultuur verteenwoordig) by Smithfield in die Oranje-Vrystaat. Vandag weet ons van honderde plekke wat gereedskap behorende tot hierdie kultuur opgelewer het, plekke wat dwarsdeur die Unie voorkom, maar die ouer regte en die ontdekkers van hierdie plekke word erken terwille van die behoud van die name van die plekke om die kultuur te beskryf.

In sommige gevalle is dit nodig gevind om die kulture onder te verdeel. Die Stellenboschse kultuur van die Kaapkolonie is bv. verdeel in drie fases: die laer, die middel- en die opper-kultuur, terwyl die teenhanger in die Vaalrivierstroomgebied uit vyf onderverdelings bestaan.

Verskeie van die kultuur-terme wat in Suid-Afrika gebruik word, het na ander dele van die vasteland versprei. Die Stellenboschse kultuur is erken in Oos-, Sentraal- en Suidsentraal en Suidwes-Afrika, die Fauresmithse kultuur in Oos-Afrika en die Belgiese Kongo, Stilbaai s'n in Rhodesië, die Kongo en Oos-Afrika, Smithfield s'n in Oos-Afrika en Wilton s'n in Rhodesië sowel as in Oos- en Sentraal-Afrika. Die gebruik van hierdie terme in Afrika weerspieël die leiding wat Suid-Afrikaanse argeoloë aan die res van die vasteland gegee het. Die feit kan nie ontken word nie dat navorsing op die gebied van prehistoriese argeologie baie meer gevorder is in die Unie as in enige ander deel van Afrika. Ons het ook rede om trots te wees op wat Suid-Afrika op voortreflike wyse bereik het op die gebied van die studie van die steentydperkmens met betrekking tot toestande gedurende die steentydperke.

*Die Vroeëre Steentydperk*: Die oudste klipgereedskap wat in die Unie gevind is, is ronde rivierklippies waarvan die growwe kante afgekap is om 'n skerp sny-, kap- of skraapkant te voorsien. Hulle bestaan nie uit 'n groot verskeidenheid nie maar toe hulle in hulle oorspronklike ligging gevind is, was die afsettings wat hulle bevat het, aanmerklik ouer as dié wat ander gereedskap bevat het. Hierdie klipgereedskap is gevind in die stroomgebied van die Nyl in die noorde tot die vallei van die Vaal in die suide. Die kultuur staan bekend as die pre-Stellenboschse klipkultuur.

Na gelang die tyd verby gesnel het, het die mens geleer om sy gereedskap noukeuriger en meer netjies af te werk.

By 'n volgende stadium, d.i. gedurende die werklike Stellenboschse kultuur, het die ras voortgegaan om spoelklippies skerp te maak deur stukkies van die klippies af te kap, maar die afgewerkte klippies het nou 'n definitiewe vorm aangeneem. Ons vind peer- en amandel-vormige pikagtige gereedskap en ander het weer meer na gewone bylkoppe gelyk. Die groter stukkies wat van die klippies gedurende die skerpmaakproses gekap is, is ook gebruik en ongetwyfeld as messe, skrapers, ens.

In die Fauresmithse kultuur het die verskeidenheid gereedskap vermeerder en die maaksel is baie bedrewener en verfyn. Die maak van handpik- en handbyl-soorte het voortgegaan, maar die tegniek van die fabriseerder het baie verbeter en verfyn. Nuwe skraper- en snygereedskap het hulle verskyning gemaak en die gereedskap was oor die algemeen kleiner en hanteerbaarder.

Alle oorblyfsels van diere wat in afsettings gevind is en waaruit steengereedskap gedurende die vroeë steentydperk gemaak is, het tot niet gegaan soos bv. die mammoet, olifant, kameelperd, seekoei, perd, vark en sekere soorte antilope en vleisetende diere. Die vervaardigers van die gereedskap is aan ons onbekend daar geen menslike oorblyfsels tot dusver gevind is wat definitief met die groot handbyl- en handpik-kulture geassosieer kan word nie.

Die klimaat gedurende die vroeë steentydperk was baie natter as vandag, maar die reënval van hierdie langdurige eerste nat-fase uit die steentydperk het geleidelik verminder. Met verloop van tyd het dit tot so 'n mate verminder dat die land droog en onaantreklik geword het en die wild en die mens het verdwyn of so nie het die oorblyfsels 'n wisselvallige bestaan gaan voer in streke waar dit nie so swaar getref is nie. Vir duisende jare het die Unie dus betreklik woestynagtig gebly. Gedwing deur omstandighede om vir 'n bestaan te veg of om te verdwyn, is die vernuf van daardie geharde menslike wesens wat hier bly woon het, swaar belas, en die oorlewendes het volhard met hulle vordering. Daar is niks so goed as teenspoed om die beste in die mens na vore te bring nie.

*Die Middel-steentydperk*: Die langdurige droogte was ten laaste gebreek. Die veld het verbeter, wild het teruggekom en temidde daarvan het die mens ontwaak, maar 'n

nuwe mens, 'n mens vernuftiger en meer gevorderd as sy voorganger van die vroeë steentydperk. Dit was die dagbreek van die middel-steentydperk wat duisende jare gedurende die tweede nat-fase gebloei het. Hierdie tydperk word verteenwoordig deur 'n aantal onderling verwante kulture wat almal op 'n baie karakteristieke tegniek gebaseer is en wat bekend staan as Levallois. Dit is vernoem na 'n plek in Frankryk waar dié tegniek eerste erken is.

Die meesters van die Levallois-tegniek is aan ons bekend. Party was van 'n Neanderthal-tipe of *Homo Mousteriensis* en ander van 'n Boskop-tipe of *Homo Sapiens.* Beide genoemde tipes het uitgesterf en dit is ook die geval met die meeste diere wat saam met hulle op die platteland rondgeswerf het.

Weereens het die reënval afgeneem en 'n langdurige droogte het ingetree. Die klimaat het buitengewoon onplesierig geword, die veld droog en mens en dier het na nuwe weivelde vertrek. Kalaharisand is opgewaai en in 'n dik laag sover oos as Kroonstad neergesak, terwyl die mens in familiegroepies slegs die stryd in klam en meer beskutte kusstreke oorleef het. Die eeue het gekom en gegaan en ondertussen het hierdie prehistoriese voorvaders van ons hard geveg om die hardheid van hierdie ongasvrye toestande te oorleef. Eindelik het die daeraad aangebreek en toe het die reënval weereens begin te verbeter. Die veld het begin bot, veldkos het weer gegroei en die diere het teruggekom en saam met hulle het die mens verskyn. Dit was 'n soort mens wat die onmiddellike voorvaders van die Boesman was. Die stoflike kultuur wat hierdie nuwelinge geniet het, was die Smithfieldse kultuur. Dit was 'n lemkultuur met 'n groot verskeidenheid mesagtige steengereedskap, skrapers, punte, maalstene en klippylpunte. Dit was die dagbreek van die latere steentydperk, en die geboorte soos dit was van die Boesman.

*Die Latere Steentydperk*: Gedurende die derde nat-fase van die steentydperk toe die land 'n baie aantreklike voorkoms aangebied het, was Afrika in staat om 'n veel groter bevolking te onderhou as voorheen. Dit was nie net alleen te danke aan 'n klimaatstoestand wat boerdery moontlik gemaak het nie, maar dit het ook die mens tot beter vooruitgang in staat gestel. Terwyl die mens van die vroeëre en tot 'n groot mate van die middel-steentydperk soos diere

in die oop veld gewoon het, het ons latere steentydperkvoorlopers byna uitsluitlik onder rotsbeskuttings en in grotte gewoon, maar wat die belangrikste is, is die feit dat hulle die mure van hulle wonings met rotsgraverings en skilderstukke versier het en die artistieke verdienste daarvan het hulle werk dwarsdeur die hele wêreld beroemd gemaak.

Daar is maar min Suid-Afrikaners wat nie met die „Boesmantekeninge" bekend is nie en wat byna dwarsdeur die lengte en breedte van die land voorkom net waar daar rotsbeskuttings of grotte is.

Hierdie Boesmans en Boesman-tipes het vir baie eeue alleen regeer. Hulle was vrolike en kommervrye jagters nieteenstaande hulle gebrek aan kennis van landbou en die gebruik van metale en nieteenstaande die afwesigheid van enige soort huisdier.

Toe het die swart en geel golf, waarna ons in die beginparagrawe verwys het, hulle oorgolf en hulle van hulle bergvestings na die binneland verdryf. Om tot hulle ongerief by te dra, het 'n wit golf uit die suide op hulle neergedaal — en hulle het verdwyn — en met hulle het daar die laaste van die steentydperk in Suid-Afrika verdwyn en toe het die geskiedenis soos dit in skole onderrig word, begin.

Eendag sal die groter geskiedenis van Suid-Afrika saamgevleg word en ons in Suid-Afrika sal dan met trots verneem dat ons in ons land een van die grootste en belangrikste gebiede bekend aan die mens, besit, en wat sal meehelp om die lang, lang verhaal van sy evolusie van die eerste begin vanaf die daeraad van die steentydperk, byna 'n miljoen jaar gelede, te rekonstrueer.



PRIESTER: *Dala,*
*Maak waar jou woord want liewer smyt ek elke*
*druppel weg — die Woudgod is getuie —*
*tensy, trots smekinge en selfbeklag*
*wat ryklik vloei, jy afbreek elke vesel*
*van verlange wat jou aan smaadverlede bind;*
*tensy die nederigste daad by ons*
*jou meer sal wees as alle kosbaarheid*
*wat oorkant die grense blink — jou man, jou liefde!*

DALA: *My man, my liefde! Wreed is u woord en hard,*
*vermorsel die teerste bloesem van die siel,*
*die vrou se lewensreg, haar heiligdom*
*en smart. Moet in my sterf die vrou? Geheel?*
*Die aandrif van die vreugde, volryke ure,*
*die ingeskape heimlikheid wat sterk*
*is deur bekoring, sterker as die spies,*
*dat net die moeder lewe, die ranke van*
*haar deernis die kind omslinger?*

PRIESTER: *Alles of niks.*

DALA: *Alles of niks? Nooit was genade duurder.*

PRIESTER: *Net dié wat suiwere boete doen, net dié mag op genade hoop . . . .*

JONKVROUE EN SPIESDRAERS:
*Eensaam is die weg van boete,*
*en eensaam sterwe skuldvolle waan,*
*voordat die smaadbevryde voete*
*op pêrelwitte hoogte staan.*
*o Moederskap, o hoog gewyde,*
*salige ryk van derenis,*
*wat in geluk en angste beide*
*geseënd bowe mate is,*
*u waad deur vloed van kommernisse,*
*u breek die mure van tydelikheid*
*en lê om naakte erkentenisse*
*die kleed van warme saligheid.*

DALA: *Naakte erkentenis! Waar was my oë*
*dat ek so laat moes sien, so laat, so laat!*

JONKVROUE EN SPIESDRAERS:
*Heilige trou*
*groei uit berou*
*stil soos 'n plant;*
*feesnag verbind,*
*liefde hervind*
*sterkende band.*

DALA: *Verbreek in my wat uit 'n smaadverlede*
*nog skadelik mag wees, die bousel van*
*geluk, 'n yslikheid, maak dit tot niet.*
*Laat hamers van berou die pylers vel*
*tot niks meer is as gruis en laat die winde*
*die stof dra oor die berge wie weet waar.*
*Dan is ek innerlik gans leeg, 'n niks . . .*
*Alles of niks! Dan niks, my kind is alles,*
*en alles wat ek was, tot niks gemaak.*



# TOON VAN DEN HEEVER

□ □ □ □ □ **DIE LOF VAN CHRISTOFERUS**

*Tussen geel, goor blomkoolkoppe,*
*Onder knoffel, prei en slaai,*
*Half-verlepte aspersietoppe*
*En kaas waaroor die vlieë draai;*

*Uit 'n vuil nes van 'n kraampie*
*In 'n genuaanse straat*
*Het 'n sletwyf jou met raampie*
*Vir honderd lire aan my gelaat.*

*Jou sirkel was gesalf met botter,*
*Spaghetti 't aan jou baard gekleef;*
*Jou kleed was vlieë-vuil: ja vrotter*
*Kon niemand lyk — jou staf was skeef.*

*Maar nou? Hoe seën ek jou vermomming,*
*Want anders het 'k jou nooit gekry;*
*Jou luister stem my tot verstomming*
*En byna wil 'k jou wierook wy!*

*Hoe straal jou silwer deur die emalje*
*So hemelsblou, granaatpit-rooi,*
*Hoe glinster nou jou kleed. Kanalje,*
*Wat daardie sneeu kon laat verdooi!*

*Geen gore geure meer vir jou nie,*
*Jy asem slegs die skoonste lug,*
*Want pryk jy nie waar als oorskou nie,*
*My vliegtuig maak geen enkle vlug!*

*Jy presideer oor instrumente,*
*Maar van hul almaal staan jy bo;*
*In daardie warboel van patente*
*Is dit slegs jou wat 'k altyd glo.*

*Ek sou wierook bring . . . maar die portrette*
*Daar teen die muur kyk dreigend neer*
*En my voorvaderlike wette*
*Laat my jou skaars met 'n lied vereer.*

## □ □ □ □ □ □ □ □ RACHEL WEEN

(Aan die moeders van alle lande waar
ongevallelyste vertraag of verswyg word.)

*Jy, wat ek gewaar het*
*onder my hart,*
*Jy, wat ek gebaar het*
*in vreugde en smart,*
*Jy't jou lend'ne omgord en gegaan soos 'n held in die stryd.*

*O hart van my hart*
*vir wie ek geween het,*
*O vrug van my smart*
*wat my bloedstroom geleen het,*
*Moes jy dit giet in die verte so wild en so wyd?*

*Nog tintel my borste*
*met die druk van jou hande;*
*Dink dan die vorste*
*jou dood so'n skande*
*Dat hulle moet swyg? Baar 'n moeder se trane ook nyd?*

## □ □ □ □ □ □ □ □ TELEGRAM

(Aan vriende aan die voet van die Erosgebergte
wat dieselfde troudag vier as ons).

*Ons wens die sprinkaan wanhoop wat jul dae wil verteer*
*Oor die wasdom van sy weiding, die traagheid van sy gang;*
*Ons groet jul met 'n kelkie as ons hierdie dag vereer—*
*In die gees sal ons ook daar wees as die aandrooi Eros vang.*



# BALTHAZAR VERHAGEN

□ □ □ □ □ □ □ □ □ **DE ZEE**

*Dit is vreugd: de sterke Zee te bezingen,*
*Die in zware waterstapeling wentelt*
*Om de vastgeklonken wereld-gebieden.*

*Zij is Aarde's machtig zwellende boezem,*
*En haar deining, zonder aanvang of einde,*
*Beeft in onzen drang van bloed en gedachten.*

*Als in zomernacht haar maatlooze vlakte*
*Ruischend voortgolft onder zwijgende sterren,*
*Overglanst een phosphor-tint-ling de baren:*

*Daarvan is de mijmerglans onzer oogen.*
*Maar het smachten en de wil tot omarming*
*Komen van den storm der razende lent-zee,*

*Zoo, als ze in ebbing zijgt voor de kusten,*
*Dan in vloedgeweld de rotsen besteigert,*
*Dringend naar haar eeuwige liefde: den Hemel.*

*O gij groote Zee doordrenkt onze zielen*
*Met inkeerig peinzen, wilde verbeeldingen;*
*Heel de volheid onzer hartstochten wentelt*

*Door ons hart naar 't rhythme van Uwe getijden,*
*Die het diep-doorschokte machtig doen zwellen,*
*Tot het aller eeuwen verlangen omvat.*



# W. HESSELS

□ □ □ □ □ □ □ □ □ **INKEER**

*Eens was er wind, blonk er een ster,
eens straalden bloemen in een wei,
maar ergens, waar weet ik niet meer,
liet ik dit alles achter mij;
hoe onverschillig ga ik nu
en zelden slechts herinner mij
een ander leven, vaag en ver
met bloemen, wijde wind en ster . . .*

□ □ □ □ □ □ □ □ □ **BEELD**

*Zuiver in mij en ongeschonden
blijft, Lieflijke, uw beeld
al kan ik niet uw donkren blik doorgronden
en weet ik niet welk leed gij mij verheeldt;*

*Stralende, die uit den nacht der eeuwen
in dit verdoemde dal verscheent
temidden van der englen zwevend sneeuwen;
het donker waarin gij verdweent*

*sloot zich, een zee, en in uw naam bedreven
gingen zij voort met moord en vuil bedrijf;
doch aan der harten horizon zijt gij gebleven,
Verruklijke, die eens den nacht verdrijv'.*

□ □ □ □ □ □ □ **PEGGY MITCHELL**

*So kalm en lieflik
soos 'n lelie groei
tot sy volmaakte staat
het sy gegroei:
so lieflik.*

*Of soos die roos wat op die lug*
*sy rykdom agteloos ontplooi*
*van prag op prag en soete geur*
*so het ook sy*
*— so agteloos —*
*ontbloei.*

*Vir ons is sy 'n folterhel,*
*'n vlam wat koester en wat kwel,*
*ons vreug, ons pyn:*
*vertwyfeling*
*en saligheid*
*bring sy vir jou en my*
*vir ewig en altyd.*

(VERTALING)



# A. D. KEET

## □ □ □ □ □ □ DIT IS LAAT IN DIE NAG

*Dit is laat in die nag,*
*En ek wag, ek wag —*
*Vir wie wag ek nou?*
*Vir jou, vir jou.*

*Dit is laat in die nag,*
*En ek hoor iemand lag —*
*Maar in my en in jou*
*Is net berou.*

*O kon ek maar lag,*
*So diep in die nag,*
*En vergeet my berou*
*Tesame met jou!*

# T. J. HAARHOFF



**REËN**

*Dor-bleek grassies en aarde wat smag,*
*Loof waar die lente maar skugter bewe,*
*Lug wat belaai is met kieme en stof,*
*Bome wat rondvoel na nuwe lewe —*
*Met vingers blindelings tas,*
*Skraal vingers met siekte belas.*
*Hul wag en hul wag in hul weemoed en dof*
*Styg daar 'n kreet om verlossing omhoog,*
*Hoog na die wreed-blou hemelboog.*

*Reën. Eindelik dan. En, skielik, hoe wildgroen*
*Groei nou die gras, hoe juig die jakaranda*
*Geil-blou met arms triomfantelik*
*Gestrek.*
*Die blare van die perskebome wek*
*'n Lied wat in die awendluggie ruis*
*En dank op sagte lommer-geure dra,*
*En amper hoorbaar asem elke blom*
*Voldoening.*
*Die velde sluimer in diep tevredenheid —*
*Voldaan, voldaan; vry van die stremmende stryd.*
*Hul het gevra om lewensvog, gevra*
*En eindelik versuf verkwyn, verskroei,*
*Wanhopend.*
*En toe, toe daal die Vader in die skoot*
*Van moeder aarde; lewe vervang die dood.*

*Lewende Gees wat tot my spreek*
*In taal wat onvertolkbaar troos,*
*Uit ruimtes reën-gereinig, uit*
*Die reën-belaaide roos . . .*
*Gees wat die groei van elke blom verstaan,*
*Diep in die grondgeheime van die wêreld*
*Verskuil —*
*Oor woestheid van die hartstog se gehuil.*

*Oor dorheid van die intellek se waan,*
*(Bankrotskap van gemoed),*
*Jy daal ook soms met seëninge neer*
*En maak 'n end aan smagting van die hart,*
*— Kom eindelik weer!*
*Hier staan ons op die oewer met ons hande*
*Verlangend uitgestrek om tog maar weer*
*Die ideaal te gryp —*
*Ons, vasgebind met alledaagse bande.*

*En somtyds bring jy stemme lank reeds stil*
*En praat met hul tot my,*
*Vreemd, heilig, fluisterend-sag,*
*Asof 'n vriend wat reis by my kom bly*
*Uit ver geweste, soos 'n vriend betaam.*

*En somtyds vat jy al die akkoorde saam*
*En speel verrukkend op orrel-tone vol,*
*Totdat die nietigheid van al die lewe —*
*Die stof, die stryd, vertwyfeling, misverstand,*
*Die ploeg deur sand,*
*En al die bitter bitter eensaamheid*
*Van strewe,*
*Vervang word in gewelwe van die Tyd*
*Deur harmonie;*
*O, soet, soet, soet en onverklaarbaar diep,*
*Diep en oneindig stil;*
*Sodat die wilde winde van die wil*
*Berus op deining van die Tydloosheid;*
*En weet gewis:*
*Die magtige Musiek sal eenmaal rol*
*Deur die Heelal*
*En alle wanklank, al wat onvolmaak is,*
*Voleindig, vol,*
*Sal tot sy eenheid met die Grote Gees geraak.*

## CLEOPATRA

*(Volgens Horatius)*

*Hoog is haar hart; die Dood reeds lank oorpeins.*
*Sy gun dit vir die wrede skepe nie*
*Dat sy, onttroon,*
*Gebring word waar 'n trotse volk haar hoon,*
*Sy, wat nog nooit vir iemand terug wou deins.*

# H. H. JOUBERT

□ □ □ □ □ □ □ **AANDSKEMERING**

*Lang Skaduweë langs die hange,*
*maer skaduweë in die bos,*
*'n groot vuurbal aan die sterwe,*
*'n stil, herkouende os,*
*gesèls van populiere,*
*'n stroom luid in sy lied*
*en op 'n populier se tak*
*'n spraaksaam' kokkewiet.*

□ □ □ □ □ □ □ □ **DIE MORE**

*Goud-skeem'ring op bergtoppe!*
*Bo 'n mis-see skouers en koppe!*
*Dis mis, die hang afkruipend.*
*Dis dou, van blare afdruipend.*
*Die dag word wakker*
*en wek op veld en akker.*
*Oor hoë bergkam die more*
*klim met die son se glore*
*en laat die mis verdwyn*
*en laat die pêrels skyn*
*uit groen van gras*
*en laat elk poel en plas*
*gloei rooi soos wyn.*

□ □ □ □ □ □ □ **TWEE KAFFERTJIES**

*Twee kaffertjies lê in die gras.*
*Hul koppe speel*
*en hul oë dans*
*soos sonneglans,*
*wat die grassade streel*
*en glim op die stroom en gloei op die plas.*

*Twee kaffertjies lê in die gras.*
*Hul sing hul sang*
*wat oor en weer*
*gaan, kom en keer*
*op eentonige gang —*
*eers sagte tenoor, dan dreunende bas.*

*Twee kaffertjies sing hulle sang.*
*Uit die siel van barbaar*
*die skoonheid gloei*
*en die melodie vloei,*
*daarin opgegaar*
*vir honderd maal honderd getye lang.*

*Twee kaffertjies lê daar te sing*
*hulle sang, spontaan*
*(soos die bron wat daar bruis,*
*soos die wind wat daar suis)*
*in hulle boesems ontstaan.*
*Twee kaffertjies lê daar blygeestig te sing.*

*Twee kaffertjies gaan daar aan dans.*
*Hul oë is vuur*
*en hul lippe is sang.*
*Vir hul is geen bang —*
*maak lewe se suur;*
*vir hulle net son en sonlig en glans.*



□ □ □ □ □ □ □ **MY SNIPPERMAND**

*Vanaand het ek my ou, ou briewe deurgelees*
*en weer herlewe in die tere vreugd*
*van jare lank verby.*
*Hoe jonk was toe my gees!*
*Hoe jonk was jy!*
*Hoe het die lewe op sy lees*
*ons dinke en ons strewe reggesmee,*
*fatsoen gegee*
*aan wat moet seer maak en verbly.*

*'n Stille weemoed huiwer om my mond,*
*as ek die briewe frommel in my hand*
*en aarsel om hul in die kou omarming*
*van my snippermand*
*te gooi.*
*Hul was so mooi! —*
*Hul het die môrestond*
*Met goud getooi.*

*En tog, meedoëloos kreukel in my hand*
*die dooie skrif wat eenkeer lewe was.*
*Die velle val met sagte kraakgeluid*
*in my ou snippermand.*
*Die storie's uit. —*
*'n Skoon geluid*
*Was jy, maar is nie meer*
*die vlam wat kon verteer;*
*en yskoud gaap jou graf*
*in my ou snippermand.*

□ □ □ □ □ □ □ □ □ **WILKERS**

*Wilkers!*
*Boodskappers van lewe wat wag in die aarde se skoot!*
*Die son groei allengs in sy krag,*
*en 'n weelde van swenkende trosse speel maanhaar*

*op die rug van die koersende winde*
*en vernu die hoop wat verlep lê.*
*Die winde ken hulle tyd!*
*Baljarend, onstuimig verwilder hul alles*
*en veeg met hul besems die vlaktes skoon.*
*Soos Amazones wapper die wilkers hul*
*vlegsels uitdaend, en wyd sing hul lentelied*
*rou oor die velde wat wag vir die reent,*
*wat wag vir die reent,*
*oor velde wat wag,*
*wat wag vir die reent.—*

*Ai my! Soos kampvroue gewek word tot lewe*
*en hul vingers weer oor die belofte*
*van hul uitgehongerde heupe stryk, —*
*Só is die wilkers nog naakt en mistroostig*
*in hul felle verwagting.*

*Die winde!*
*Hul jaag onverpoos deur die dag,*
*deur die nag,*
*en hul roep, en hul roep*
*na die aarde om antwoord te gee,*
*om antwoord te gee.*
*En die wilkers luister,*
*hul wag en luister*
*na die lewe wat stoot*
*in die aarde se skoot. —*
*Die Wilkers!*



# I. D. DU PLESSIS

## □ □ □ □ □ □ □ □ VRAAGTEKEN

*Is dit Begin of Einde? Vergeleë,*
*Soos sterre vir die stomme visse,*
*Is lig vir ons op hierdie weë*
*Vol teisterende geheimenisse.*

*Tóg bloei die bome altyd weer*
*En nuwe sterre word gebore.*
*Die boodskap wat hul festonneer?*
*„Opnuut geskape — en verlore!"*

*Of skuil in die geluidloosheid*
*Waarin planete swewe,*
*'n Vaste vorm, Persoonlikheid,*
*Na hierdie vreemde lewe?*

*En moet ons Ewigheid gewaar*
*In skemering en môremis;*
*In nuutgeworde ster en blaar*
*Se voorbestemde herrysenis?*

*Is dit net die drang om te lewe*
*Wat ons laat hoop dat die dood*
*Nie die einde van ons strewe*
*Meebring nie, maar van ons nood?*



## H. A. FAGAN

□ □ □ □ □ □ □ □ **DIE SLUIER**

('n Grysaard bepeins die raaisel van sy bestaan)

*Verwarde vrae worstel in my brein*
*As ek my lewenspaadjie gadeslaan*
*Sover die lamp van my geheue skyn*
*In floue flikkring op die duistre baan.*

*Hoe doelloos lyk dit soos dit swenk en swaai,*
*Met kronkelgange beurtlings klim en daal,*
*Deur vleie sleep, in vlaktes drenteldraai,*
*Oor kranse klouter en deur bosse dwaal.*

*Waar lei dit heen? Dit weet ek nie. Vanwaar?*
*Ek weet nie. Dig en ondeurdringbaar bly,*
*Hoe ook my oog in angs en spanning staar,*
*die gure, groue newels rondom my.*

*Hoe menigmaal het ek in dolle spoed*
*'n Koers gevat, en nie mag weet of gis*
*Dat daar 'n kruispunt was, wat, kwaad of goed,*
*Geheel my lewensrigting moes beslis.*

*Dan weer het ek geaarsel en gepeins,*
*My hoof gebreek in stryd en folterpyn,*
*En van die sware keus teruggedeins*
*Wat nou so lig en onbelangrik skyn.*

*Is dit dan kwaad, in swakheid, om te swig,*
*Te dwaal as my die mistigheid verblind,*
*Te struikel as geen lamp my weg verlig,*
*Die spoor te mis waar ek geen spoor kan vind?*

*Maar selfs my nabetragtingswysheid stoot*
*Die sware, swarte sluier nie opsy —*
*Die raadsel van die lewe en die dood,*
*Wat onverklaar en onverklaarbaar bly.*

*'t Was donker nag waaruit my siel gekom*
*En hierdie aardse reis begin het. Weer*
*Daal donkre, koue skaduwees alom,*
*En tastend, stromplend, wanklend sak ek neer,*
*Vermoeid-berustend, weerloos teen die mag,*

*Teen die vernietiging wat voor my staan*
*In daardie swart gedaante van die nag*
*En ysigkil sy kloue om my slaan.*

* * *

*Waarom het ek die paadjie moet betree?*
*Wat skeel dit nou of ek my hier of daar*
*Gewend het by 'n kruispunt? Wel en wee,*
*Geluk en leed, wat weeg nou lig of swaar.*

*Wanneer die hart wat dit moet dra, die brein*
*In wie se ruimt' alleen dit kan bestaan,*
*Ek self met heel my wêreldjie verdwyn,*
*En ál wat ek gebou met, moet vergaan?*

* * *

*Was alles dan vergeefs en ydel? Nee,*
*Daar moet 'n Wysheid wees wat dit beheer;*
*Verstand en hart, geloof en rede gee*
*Met luide, vaste stem dié antwoord weer.*

* * *

*Ek kan in die heelal wat om my sweef*
*Alleen volmaakte orde sien bestaan,*
*Waar elke insek na sy aard moet leef,*
*En elke ster het sy gesette baan.*

*Die grootste en die kleinste gee gehoor*
*Aan een Gebieder, en Sy wette geld*
*Vir die planete op hul hemelspoor*
*So streng as vir die grassies op die veld.*

*En in Sy skeppingsplan se wisselspel*
*Van dood en lewe, wasdom en bederf,*
*Ontstaan die reus uit 'n geringe sel,*
*Ontkiem die lewe in 'n saad wat sterf.*

* * *

*Waar alles in die stoflike heelal*
*Verander en ontwikkel, maar geen grein*
*Verlore gaan, en elke stofdeel pal*
*Bewaard bly maar in nuwe vorm verskyn.*

Sou dan die skepping wat veel hoër staan,
Wat skatte van veel groter waarde hou,
Die ruimte van die gees, sou dié vergaan,
En alles dáár verwoes word wat ons bou?

Nee, nogmaals nee! Ek het soveel verduur,
Ek het soveel geleer, soveel ervaar;
Dis alles rykdom in my siel se skuur,
En deur die eeue sal ek dit bewaar.

* * *

'n Groue ewigheid lê agter my,
'n Ewigheid lê voor. Al sien ek nou
Geen pad wat deurloop en geen Hand wat lei,
Ek weet dis daar, ek weet en ek vertrou.

Nou is dit of die nag my sag omarm;
Die skaduwees wat langsaam oor my strek
Is liefdevolle vleuels, donsig-warm,
Om in my slaap my rustig toe te dek.

Ek klem my vaster aan dié Hand, en voel
Sy krag te meer namate myne kwyn.
Ek weet Hy het vir my 'n hoër doel
As om te wil, te worstel en verdwyn.

* * *

Ek kan my neerlê, welgemoed en bly,
Om sonder vrees my oë toe te maak,
Want uit die slaap wat oor my lede gly
Sal ek tot nuwe lewe weer ontwaak.

Wat ek verrig het bly vir my bewaar
As fondament om verder op te bou,
Van wat my hier misluk het sal ek dáár
My werk, my doel, my strewe selfs behou;

Want daad en denke, vreugde, smart, berou,
Die ideaal wat ek nie kon bereik
Word in die lange eeue saamgebou
Tot eenmaal die volmaakte tempel pryk.

# C. M. VAN DEN HEEVER

□ □ □ □ □ □ **DIE REDDELOOS KRANKE**

*Ek het na jou gegaan, verlate winteraarde,*
*die son was een vlam rooi in grys verlore,*
*ek het na jou gegaan en lang, wit swaarde*
*gevalle lig het in die kalm, breë vore*
*van glooiende landerye gelê, en op die gras*
*was 'n ver skittering tot in die vleie,*
*en teen die dor-wit bulte, skugter en verras,*
*het ek die wit plaat springbokke sien weie.*
*Ek het na jou gegaan, want al my waarde*
*was in vertwyfling en ydel hoop vergruis;*
*daar in die kalm wagte van die winteraarde*
*was ek opnuut herbore en weer tuis.*
*Verlos my uit die kerker van my eie denke*
*en laat my neervlei en weer onwetend word;*
*ek sidder op die afgrond, en die veraf wenke*
*van slaap en dood wil my ontredderd in laat stort*
*na daarde diep domeine waar die stilte van die see,*
*siel van my siel, die dromelose wegsink aan ons gee.*

*En tog kon ek nog bly en aan die skadu-hand bly hang*
*oor diepte van die tye en ver daaronder sien*
*hoe mense arbei in 'n dwase kring gevang,*
*of hulle die onsterflike met hulle dade dien.*
*En ek is een van vele en tog is ek vermurwe*
*in die groot eensaam stryd en eindelose ring*
*waarin ons maal en ons dan uitput teen die skurwe*
*wat alles tot die groot vernedering bring.*
*Ja, aan die rand van hierdie winteraarde staan*
*ek mens-alleeen en wil in die vér strome wees,*
*in murmelwink, in verlore bloutes, in die graan*
*van sterre wat blou flonkerend aan die nagte staan,*
*in die stilte wat om klam, koel halms is,*

*in die bewende lied wat in die winter sing*
*oor al wat uitgewerp is en wat moet sterwe.*
*Ek voel die dood se smet en tog wil ek ook wees*
*in oorgang van die jaargety tot jaargety, in die gaan*

*tot waar God se sin in ewige waters staan;*
*ek ken geen afstand doen van wat ek eenmaal was,*
*nou roep ek na die aarde en teen die wintergras:*
*Geduldige aarde en jy, vér-blink son,*
*julle is al onbewoë van aanskou*
*hoe mense hunker na die skadu-bron*
*waar God sy groot geheim van lewe hou.*

*En hier is ek, 'n enkel mens wat dwaas*
*aan vreemde grense soos 'n swerwer was,*
*om hom uiteindelik weer terug te haas*
*met ou-ou woorde: ag, die vlees is gras!*

*En ek wat jonk was wou die oue haat,*
*omdat dit met die enersheid besmet*
*en nou kom ek sag vleiend met u praat*
*om my van hierdie laaste angs te red.*

*Geduldige aarde, ek wat uit u kom,*
*hou meely as ek ongelowig meen:*
*aan die woestyn se rand bloei tog 'n blom*
*waaroor ons sterwende wanhopig ween.*

□ □ □ □ □ □ □ □ □ **KRAG**

*Hy het die stier se geboë nek geruk*
*dat dit met vlieswit omkeer-oë na die hemel kyk,*
*en toe die dier se knieë knik en drade uit die mondhoek kwyl,*
*vlokke skuim die skurwe tong bedek,*
*het hy bo-oor die ronde skof die gladde horings vaster*
*omklem met hande wat sag sidder van die krag;*
*sy bultige spiere het oor die blink-nat bors gespan*
*en taaie pese beurend uit die bene opgerek*
*tot kloppende sye aaneen wieg; oopgespalkte pote*
*lang, blink strepe oor die vogtige kweekgras sny.*
*Toe breek die krag; brullend spring die dier omhoog*
*en gooi die magtelose mens soos 'n pop omhoog en slaan*
*skerp horings deur sy lyf dat nog die hande sidderend nátril*
*en hy nou kragteloos en slap oor die stoeiperk lê.*
*Dan lig die stier sy kop omhoog, snuif driftig aan die lug*
*en dreunende gaan sy pote oor die aarde na die trop terug.*

# D. J. OPPERMAN



## KLEINBOER

KLEIN-BOER

*Vroeg Saterdag as die koekoekhaan kraai*
*sing ek bo-op my karretjie gelaai*
*met wortels en koolkoppe; maar swyg*
*met bitter haat as ek saans huis-toe draai.*

MISOES

*As ek die skrale oes van uitgedorste*
*goue dae sien, treur ek oor vermorste*
*krag en tyd, en soek vergeefs vergoeding*
*teen jou onbewoë borste.*

NAGGELUID

*Deur my gebed, diep uit die nag se nok*
*hoor ek die hart van die heelal: 'n klok*
*wat tik en tik en tik, afsydig tik,*
*en my gebed verbitter tot 'n wrok.*

HAEL

*Wat baat gebede, arbeid en gesaai*
*waar groter stelsels oor die enk'ling draai?*
*My goed-versorgde koringland word deur*
*die wit koeëls van 'n hemel afgemaai.*

GROOT GETY

*Dit is die bitterheid as my gevoel*
*geminag word: die groot gety wat spoel,*
*en haat en liefde uitklots, het behalwe*
*eb en vloed miskien geen ander doel.*



## WATERSPIEËLING

*Die helder stroom van die rivier*
*laat met die fynste rimpeling*
*die beelde van die populier*
*met wisselende spel verwring.*

*Gedurig ook 'n drif wat spoel*
*tussen die oewers van my lyf*
*met wisselinge van gevoel*
*wat lei tot hierdie klein bedryf*

*van ewig twyfel en van stryd,*
*van skaduwee verplooi met lig,*
*en die bepeinsde werklikheid*
*telkens in my ontwrig.*



# OOM GAWIE

□ □ □ □ □ □ □ □ **HETTIE SMIT**

DIE vandisie-mense het darem vandag Mooifontein se werf snuif getrap. Van alle kante het hulle toegestroom en die afslaer voel hoog in sy skik.

Die Prinsloo's is ook tevrede. Die oubaas is 'n maand gelede dood, en volgens testament moes die waarde van die plaas tussen hulle gelyk-op verdeel word. Hulle voel darem half spyt, half huiwerig om van ou Mooifontein waar hulle groot geword het, afskeid te neem. Van die dae toe die eerste Prinsloo met sy ryperd die groot stuk grond tussen die berge kom afbaken het, het Mooifontein in die familie gebly, en daar was orals darem alte bekende plekkies . . . Maar dis maar sentiment, en daar nie een van die seuns in staat was om die plaas te koop nie, het hulle die aanbod van die Engelsman, Douglas, gretig aangeneem.

Die skemer sak toe op die werf. Die meeste mense het al ingespan, en as die groet en oor-en-weer-lopery verby is, is daar net een lang stofstreep oor die hoogte agter die opstal, soos die motors en karre haal om bo te kom.

Die Prinsloo's is nog nie weg nie, maar hulle rytuie staan klaar. Net voor hulle wil vertrek, val dit die oudste skielik by:

„Haai, en wat van oom Gawie?"

Toe was dit dat daar onder die skaduwees van die bloekombome 'n kort krom oubaas met 'n knoppige stinkhoutkierie uitroer.

„Julle maak mos of ek nie ook iets beteken nie, nè?" brom hy onder die ou slap vaal velthoed.

Die sewe mans is stil. Elkeen wag op 'n ander om eerste weg te val.

Slof-slof-slof kom oom Gawie aan tussen die twee karre, hy plaas die kierie sorgvuldig in een kar se bak neer, skroef sy pêrel-blou ogies op 'n ernstige skrefie, en bars op hulle los:

„Julle maak mos of julle nie meer vir my raak sien nie, nè? Julle het skoon vergeet hoe ek vir julle in die tuine geswoeg het; hoe ek vir julle opgepas het, en op hierdie ou

rug ge-abba het toe julle nog klein was; hoe ek vir Jaap uit die dam gehaal het toe hy al wou versuip; hoe ek by neef Hendrik gewaak het toe hy aan sterwe was, en hom opgepas het die laaste nag. Julle vergeet die dag toe die dam se wal gebreek het, en die nag toe die dief by nig Hessie se hoenders was — vergeet dit skoon! En nou wil julle wegry sonder om eers vir my te sê: ,Dag oom Gawie'!"

Hy vee sy voorkop met 'n rooi sakdoek af, en kyk hulle een vir een skerp deur. Hulle skuifel rond. Klein Hendrik trek diep strepe met sy kierie in die sand; Stefaans soek sy karsweep, en die ander se hande is almal in die pad.

„Ja Oom. Dis waar, Oom . . . . " waag die oudste dit eindelik.

„Ons is regtig spyt, Oom, maar dit nou daargelaat . . . Hoe is Oom se plan? Gaan Oom hier bly, of gaan Oom . . . " hy steek skielik vas.

Hulle kyk mekaar soekend aan. Onwillekeurig bly hulle oë op Jaap rus. Het oom Gawie dan nie altyd vir Jaap voorgetrek nie? Vir hom pippermente gebêre, en knipmesse gegee, en alleen stories vertel in sy kamertjie nie? En het Jaap dan nie self soos 'n beeswagtertjie orals al agter die oukêrel aangestap nie?

En Jaap het dit ook gevoel, en vorentoe gekom met:

„Oom, as Oom wil . . . ."

„Dankie, dankie Jaap, my kind, maar hier sal julle my nie sommer wegkry nie. Ek — ek sal op hierdie plaas eendag sterwe!" en oom Gawie tel sy kierie beslis op.

Toe is daar 'n lang tyd onderhandel en geredekawel, met die uiteindelike uitslag dat oom Gawie dan maar by Douglas sal bly.

Maar Douglas het van die begin af nie van oom Gawie gehou nie en oom Gawie nog minder van hom. Hy het sommer die eerste aand al kom skoor soek, want hy wou nie toelaat dat oom Gawie in sy eie agterkamertjie slaap nie. Daar moes dan kastig uie en knoffel gebêre word! Wat het hy met 'n mens se kamer te maak? Mens sou sê hy het dit ook gekoop! Hy't hom daar kom staan en baashou, en gedreig om oom Gawie in die pad te steek . . . Dié Diklas wil hom ook niks laat leer nie. Wat, 'n mens sou sweer hy

weet meer van groente kweek as 'n ander! .... Hoe anders was dit darem nie met neef Hendrik se boerdery nie. Alles was mos agtermekaar en in die haak. Nou is al die dinge so agterstevoor .... Dis waar, as 'n Engelsman ook wil boer! Kyk nou net hoe peuter Diklas met die volk. Hulle weet mos nog goed van neef Hendrik se tyd af hoe om met die werk aan te gaan. Vir wat beduie hy dan vir hulle weer alles oor? Hy moenie dink hulle verstaan hom nie .... ,Loekjêr Jafta, sê hy heeldag vir die ou jong, Loekjêr . . . Dis seker 'n Engelse woord .... Met 'n kaffer moet 'n mens Hollands of Kaffertaal praat anders begryp hy jou nie. Maar raad sal die Diklas nooit aanneem nie. Hoe't neef Hendrik nie altyd by oom Gawie kom raad vra nie ... en nig Hessie ook. Diklas se vroutjie is darem welopgevoed. Sy praat nie met 'n mens Engels nie en sy skink vir 'n mens koffie in, nes nig Hessie. Maar dit was vroeër darem so anders. By nig Hessie kon hy enige tyd in die dispens instap en vir hom 'n sny brood afsny. En nou's dit of hy moet vra .... Dis of hy 'n kneg is hier op Mooifontein, in sy eie groentetuin. Dis maar seker die Here se wil .... Diklas kan mos nie Boekevat nie. Dit eet sommer saans, en dit dank in Engels, en dis klaar, nes volk ....

So het oom Gawie heeldag in sy groentetuin hardop gedink.

Een more toe hy in die uie-akker aan die spit was, het Douglas hom kom beveel om met die melkery te gaan help. As hy 'n ou mens nog met respek kom aanspreek soos neef Hendrik altyd kom vra het: „Oom Gawie, hoe lyk dit dan met die melkery vanmore; — 'n mens kan ook werklik nie sonder Oom klaarkom nie," maar nee, toe kom die Engelsman mos ewe ongeaard na hom toe met: „Toe ou, loop help daar by die melkery!"

Maar oom Gawie het hom op sy plek gesit. Hy't sy graaf neergelê en regop gestaan en hom uit die skrif vermaan om vir 'n ou mens eerbied te betoon. A-nee-a .....

Kort rusietjies het heeldag gevolg, en hoewel Douglas se jong vroutjie die vrede probeer bewaar het, het haar man eendag teen sononder vir oom Gawie kennis gegee dat hy maar liewer moet gaan.

Oom Gawie het nie 'n woord gepraat nie, want dit was seker die Here se wil. Hy't stil sy goedjies in 'n bondeltjie gerol, dit oor sy skouer geswaai en op die wit pad in die skemering aangestap.

* * *

Hy kon dit nie lank op die dorp uithou nie. Die heeldag se getoet en gerammel van motors en ander ystergedoentes het totaal sy senuwees ontstel, en wat erger was, hy het hom verveel. Sienie Prinsloo en Jaap by wie hy gebly het, het heeldag klein peuselwerkies na hom toe aangedra, maar dis tog nie tuinmaak nie.... Allemagtig, 'n skoen versool 'n mens en hy's klaar, maar 'n groentetuin hou heeldag lank, en hy verveel jou nooit nie. Oom Gawie het al Sienie se kinders se skoene versool en daar loop hulle nou daarmee en dis klaar en verby. Dis nie iets wat groei en opkom nie. Moet 'n mens nou ook op die stoep sit soos ou Sarel hier oorkant? Hy sal nog sy duime afdraai daar op sy ou riempiestoeltjie.... En waaroor dink hy? Oor hoe hy vir ou Ras Olivier uit die ouderlingsbank kan kry. Die mense was almal oorvriendelik vir oom Gawie. Kyk vir die dominee.... dis darem 'n dienskneg van die Here daardie, en 'n ware mensevrind. Hy't sommer meteens verstaan dat dit net die Engelsman se skuld is.... en so sonder verwyt kan hy 'n mens uitvra. Oom Gawie het hom padlangs alles vertel. Hy't ook vertel hoe goed daardie vroutjie vir hom was. Daardie niggie moes nooit met die nukkerige Diklas getrou het nie.... Sienie is darem ook baie bedagsaam. Kyk hoe bring sy heeldag vir 'n mens koffie aan. En kyk daardie nuwe pyp wat Jaap nou die dag present gegee het... Ag Here, die mense moet hom maar liewers allenig laat staan. Vir wat is hulle dan so jammerig vir hom, of hy 'n bedelaar is? Hy kan sy eie knope aan sy hemp vaswerk. Vir wat lol Sienie dan so daaroor....? Maar sy's tog lief vir 'n ou blomtuin! Daar het sy nou Jaap se hele ganse erf vol bolle geplant en vol saad gesaai dat 'n mens nie weet waar om te trap nie. 'n Blom is nou 'n mooi ding, maar hy dra g'n vrug nie. Hy's nie eens goed vir slaai nie. 'n Ertjiestoel dra sy blom en hy dra sy peultjies en jy eet hom op. En op sy tyd dan dra hy weer. Maar rose en ranonkelbolle.... Daar's ook nie genoeg water op Jaap se erf nie. Hy't mos nie op daardie pragtige wateraar laat boor nie. Daardie

kraan daar in die hoek is vol tepwater — pieperige ou kwylwatertjies wat 'n mens nie eens behoorlik kan laat uitloop nie, dan mors jy. Jaap betaal die munisipaliteit duur daarvoor, sê Sienie. Op Mooifontein het oorle neef Hendrik net een soort water aangehou, en dit was Gods reënwater en die grootdam ....

As 'n mens sy pomp oopdraai, dan baljaar die water darem daardie sloot daar af, boontjiebedding-toe, hoor! . . . Daardie sagte rooi wortelgrond was soos murg om in te spit .... Wat sou Diklas nou daar plant? Seker sieklike ou Engelse watergroentetjies om nog sonder botter en sout aan die tafel te eet! Wat sou hulle met die graaf aanvang? Hy wonder of hulle saans die graaf uit die bedding steek — of laat hulle hom lê en roes? Pleks dat hy dit ook saam dorp-toe gedra het. Dis mos sy graaf ....

'n Dorp raas tog baie. Almal skree en loop en ry tegelyk. Die een wag nie vir die ander nie .... Jafta bring seker nou die lammers aan kraal-toe. Dié Jafta. Hy is darem so 'n getroue skepsel. Vir Diklas verdra hy glad nie . . . Mens kry nie sulke volk op die dorp nie . . . As dit donker word, kan 'n mens die ou se trompie ver by die strooise teen die rant hoor.

En so het oom Gawie saans op die stoep sit en verlang, en lang, lang hale uit sy ou pyp gesuie. Partymaal kon die kinders hom hardop hoor dink:

„Gawerjal, jy kannie terugloop Mooifontein-toe nie. Dis nie jou plaas nie!"

Maar een middag teen sononder toe die rye-rye koeltes agter die koppies vir oom Gawie gelok het, het die verlange hom skoon baas geraak. 'n Skielike moedswilligheid het hom weggelei langs die lang wit pad wat oor die bulte buig na Mooifontein toe. Tot bo-op die dorp se hoogte was hy al, toe die dominie se motor langs hom stilhou.

„En waar loop Oom dan so laat heen?" vra hy.

Dit was 'n strikvraag! Maar oom Gawie was nukkerig en het reguit geantwoord:

„Ek loop plaas-toe terug, Dominie. Ek — ek kannie langer so leeglê hier op die dorp nie. Jaap se erf het Sienie soos 'n lap onkruid met blomme laat toegroei, en al sê hy ook ek kan maar daar groente kweek — waar moet die water vandaan kom?"

„Maar waar is Oom se goed dan . . . ? Of sal broeder Japie dit bring . . . .?"

Oom Gawie het toe iets by die motor se hot-voorwiel gesoek, en die dominie het hom dadelik gevra om saam te ry terug dorp-toe — „Want sien Oom, dit sal tog maar beter wees . . . . ek het so 'n tamaai groot erf daar agter my huis en daar's so baie water in die windpomp, en ons wil graag daar groente kweek vir eie gebruik. Maar ons het maar min nodig en as Oom wil kan Oom maar die res mark-toe bring elke Vrydag. Dit sal ook 'n hele inkomstetjie wees. Ek vra maar as Oom nie omgee nie."

Oom Gawie se gemoed het sommer volgeskiet.

„Dankie. Dankie Dominie," het hy hees gesê, en na die omkrulpunt van sy velskoen gekyk.

* * *

Dis markdag. Die moreson loer skraaltjies op die swaargelaaide tafels en die roerende dorpsmenigte wat soos vlieë bymekaarpak rondom die skreeuende verkoper.

Met die hande in die broeksak leun oom Gawie lui teen 'n regop markpaal, krullende blou rookwolkies borrel vinnig uit die nuwe pyp. Hy voel gelukkig. Byna al sy groente is al verkoop en kyk daar lê al Diklas se hopies nog onaangeraak, Oom Gawie het die meeste groente mark-toe gebring en dis seker dat syne die hoogste pryse gehaal het. Vandag sal hy darem vir daardie Engelsman wys — hy't hom mos weggeja, en nou is hy te sleg om uit daardie tuin te haal wat hy kan. Kyk hoe lyk sy ou beet! Verlep en klein en verrimpeld soos suurlemoentjies. Dis omdat hy nie daardie rooi grond se streke ken nie — en dan wil hy vir 'n ander leer uie plant!

'n Lang skraal man skuur ongeduldig tussen die mense deur na 'n aparte tafel nog vol klein groentehopies. Skielik draai hy om, en onder die skewe pet herken oom Gawie die suur gesig van Douglas. 'n Ligte op-en-neer-beweging van oom Gawie se maag trek die Engelsman se aandag. Sy oë blits. Hy gee 'n paar besliste treë vorentoe, steek skielik vas, byt op sy tande, en draai om. Oom Gawie het toe saggies en goedaardig gelag. Hy het sy geld by die markmeester gaan insamel en met sy stampvol beursie die straat afgestap. By die hoek ontmoet hy ou Jafta se verflenterde klonkie wat aan 'n geelwortel byt.

„Die Oubaas hy't meer tsjell gakry as die ander baas!" lag die skrander kleinjong, en vir die lekker grap kry hy 'n oulap in die hand. Woeps! fluit 'n klomp kluite by oom Gawie verby, en die vaal kaffertjie maak ratse bokspringe in die lug. Toe oom Gawie hom omdraai en sy bloedrooi mededinger blaas-blaas sien aanstorm, bars hy los in 'n uitbundige lagbui wat aansteeklik aanrol op die kinders wat die spulletjie aangaap.

„Ge-ge-ge-ge . . haardlóóp my kleinjong! Ge-ge-ge-ge . . ."

'n Maand, twee maande, het so verbygegaan en Douglas se groente-hopies het al minder en armoediger geword. Soos brandsiek lammertjies het hulle naas oom Gawie se vet koolkoppe en rape gelê, en hy het die spel al flou gevind en gewonder waarom die Engelsman nog groente mark-toe bring.

Dat hy in sy gissings omtrent reg was, is eendag skielik bewys toe die dominie in sy eie tuin by die watervoor met oom Gawie kom gesels:

„Weet Oom wat! Dit lyk my of Douglas vir Oom net lelik mis daar op die plaas. Kyk Oom, Douglas se eie vrou sê my vanmore, haar man is tog alte spyt dat hy Oom so onbillik behandel het, en Oom nie goed genoeg geken het nie. Sy sê hy sukkel hom boeglam in daardie tuin.

„Ditshom! Goedso! So het ek gedag. Dit sal hom leer! Ge-ge-ge . . . ."

„Wag Oom. Almal kry maar partymaal spyt oor hulle foute."

Met sy ou waardigheid luister oom Gawie toe verder.

„Ja, Douglas se vroutjie sê hy sal werklik nie spyt wees as Oom weer wil terugkom nie. Hy sal Oom daarvoor betaal net soos oorlede neef Hendrik met vrye inwoning daarby. Het Oom nie lus om terug te gaan nie?"

Oom Gawie se velskoenpunt het in die voorwalletjie gevroetel. Toe sê hy skielik:

„Ja, Dominie, ek sal gaan, as-as die Engelsman my self mooi kom vra, en nie weer vir my, ‚ou kêrel' maar ‚Oom' noem met respek soos 'n fatsoenlike mens; en as hy ook sy knoffel daar van my slaapkamer se plafon afneem en sy ander rommelry daar binne-in wegvat."

Die dominie het hom styf handgegee en weggestap.

* * *

Oom Gawie spit weer in sy ou groentetuin op Mooifontein. Dis nog baie vroeg in die more en die dou lê nog dik op die blare. Die son kom net op. Die doudruppels flikker nes blink glaskrale in 'n mens se oë. Dou is darem mooi . . .

Vandag sal hy vir hierdie tuin wys wie was lanklaas in hom! Diklas kannie tuinmaak om sy lewe te red nie. Maar Diklas is darem nie 'n baie onaardige vent nie. Hy't reguit gistermiddag daar voor die dominie op die dorp gesê: „Oom, en ek het uitgevind dat ek maar sleg sonder Oom kan doen," en toe was die Engelsman alte vryerig.

Aits! hoe fluit so 'n kokkewiet vanmore!

„Maar hou jou snater, voël! Jy's skoon verspot!"

Tjoeg, tjoeg, tjoeg val die graaf in die sagte akker en oom Gawie het moeite om die malkop leiwater nie al sy grondwalletjies te laat platloop nie.



# TANT ALETTA SE „HUISSEUN"



**J. F. W. GROSSKOPF**

**Na aanleiding van sy sestigste verjaardag opgedra aan D. F. Malherbe, wat die Vrystaat beter gedien het as menige gebore Vrystater.**

IN die jaar 1899 was daar in die suidelike Vrystaat vir jou mooi plase gewees. Lekker plase om op te lewe en te boer. Daar is nou nog goeie plase. Maar vandag is die meeste van hulle natuurlik veel kleiner; en dis asof die veediere nie meer so goed aard op die veld nie. En daar is so veel kaal kolle, en baie van die fonteine wat toe bestendig geloop het, het ingegee, sodat die ou tuine en graanlande vergaan het. Net die klipgestawelde ringmure staan dikwels nog. En die huise word ook nie meer so netjies gewit nie Die mense ja meer agter die geld aan, en is tog nie voor spoediger en gelukkiger nie. Daardie dae het die meeste maar min geld gehad en glad geen skulde nie; al was die lewe eenvoudig, was dit ruim en vry en aangenaam.

„Waterpost" van Andries Olivier was seker die uitsoek plaas in sy hele wyk. Ons kan sê, so was dit ook paslik; want vandat hy eintlik 'n bietjie jonk was, het die burgers vir Andries nog altyd as hulle veldkornet gekies. Hy was, al dan nie ryk nie, tog 'n behoue en sekerlik 'n wakkere boer. Hy het nie daarmee te koop geloop hoe hy homself opgewerk het nie, maar aan goeie vriende het hy partykeer vertel hoedat hulle, toe hy en Aletta getroud is, net vier-en negentig skape vyf koeie, drie perde en 'n halwe span osse gehad het, — en die helfte van dié beskeie rykdom het Aletta nogal in die boedel ingebring. Hulle het ook nog op 'n ander man se grond geboer, waar Andries 'n taamlike groot natleiland om 'n deel bewerk het.

Vroeg in die eerste winter het die teëspoed hulle oorval en byna die helfte van hulle vee het verkluim. Toe bly daar maar net oor om uit die saaiboerdery soveel as moontlik te probeer haal; want vir koring het Griekwaland se diamantgrawers hoë pryse betaal By die werk op die lande het Aletta amper 'n man se hulp gegee, want sy was jonk en

sterk. Maar miskien hierdeur, het 'n nuwe bittere slag hulle getref. Hul eerste kindjie is dood gebore; en vir jare het dit gelyk asof hulle kinderloos sou bly — terwyl dit, wêrelds gesproke, steeds beter met hulle gegaan het sodat hulle ná 'n ruk gehelp deur Aletta se erfporsie, Waterpost kon koop.

Kort voor dié tyd is hul seun gebore, en sowat agtien maande ná hom die dogter. Daar het nie meer kinders gevolg nie. Nadat dié twee by hulle moeder, en toe in een van daardie dae se Vrystaatse „rondgaande skole," goeie voorbereidende onderwys ontvang het, is hulle na die uitstekende skole van die hoofstadjie gestuur waarop die Vrystaters met reg so trots was.

Aletta was nou nog 'n mooi vrou, met 'n fyn, lewendige gesig. Haar postuur het 'n gesellige moederlike rondheid gehad, maar sy was glad nie ongemaklik nie. Die laaste jaar of wat het haar bene haar darem baie swaar laat kry. Dit het haar veel lyding, maar ook verdriet veroorsaak, want van 'n wakkere boerevrou se belangrikste werke moet sy staande, of met gedurige heen-en-weerlopery doen. En sulke werk sou Aletta nooit aan 'n Koranna- of Kafferskepsel oorlaat nie, selfs nie eens die toesig oor die seeppot agter op die werf, of eers oor die blomtuin of die groentebeddings nie.

Met die verbouing en die veranderings van die eerste eenvoudige ou plaashuisie het daar 'n klein uitval-vertrekkie met goeie lig ontstaan, wat Aletta as 'n werkskamer vir haar gevat het. Maar nou het haar man dit met mooi papier laat uitplak, 'n tapyt op die vloer en 'n gerieflike tafel voor die venster geplaas, en deur 'n knap skrynwerker 'n maklike lêstoel laat maak wat die voete hoog gehou het. „Nou moet jy van hierdie kamer jou ruskamer maak, vroutjie," het hy gesê, „in plaas van 'n werkskamer." Aletta was baie in haar skik met die kamer; sy het ook daagliks 'n ruk op die lêstoel gaan rus en haar met naaldwerk of 'n boek besig gehou; maar anders het sy, as Andries buite was, nog maar omtrent so woelig soos altyd gewerskaf.

Vir daardie tyd in die Vrystaat was Aletta 'n „geleerde" vrou. Haar vader het haar, jare tevore, na Kaapse familie gestuur op 'n dorp waar daar 'n goeie skool was, een van die weinige waar die kinders nog goed Hollands ook geleer

het. So het Aletta 'n liefde vir boeke aangekweek, en sy het graag Nederlandse boeke gelees waarvoor vandag se „opgevoede" jongmense nie meer die moed sou hê nie. Twee of drie van Van Lennep se verhale, soos „De roos van Dekama," ook Vergers se boek oor die Hugenote, het in die boekrakkie in haar ruskamer gestaan. Verder vertaalde boeke soos 'n paar van Jules Verne se fantasiestories (sy was veral lief vir „Reis om de aarde in tachtig dagen"), „Een prins uit het huis van David," Schmidt se „Genoveva," en ook „Stuurman Flink" van Marryatt. Die laaste tyd was sy besonder in haar skik met daardie rooi boekies met verhale uit die Suid-Afrikaanse geskiedenis van D'Arbez, wat Dusseau in Kaapstad uitgegee het; en dan moes sy elkeen wat kom ook aan Andries voorlees. Van daardie „*Patriot*-gedoente" in die Pêrel wou hulle altwee niks weet nie, vernaamlik vandat dominee Du Toit by Rhodes so ingekruip was. Carl Borckenhagen en oom „Lokomotief" het mos die laaste paar jaar al in die Bloemfonteinse *Express* die Boere gewaarsku teen die listige streke van Rhodes — of He-rhodes soos briefskrywers in die koerant hom soms spottend genoem het.

Dit is dus te begrype dat dit veral die moeder was, so lief soos sy vir haar kinders was, wat daaragter gestaan het dat hulle na Bloemfontein se skole gestuur moes word; na die Grey College (met sy Engelse) en die Dames-instituut „Eunice" (met sy deftige Hollandse naam). En met die kinders uit die huis, is Andries en Aletta, wat van die begin af gewoond was om al hul werkies en sakies met mekaar te bespreek, amper nog nouer na mekaar getrek. Dit het al byna 'n gereelde ding geword dat Andries ná die twaalfuur ete in sy vrou se ruskamer kom sit het, waar sy gemaklik op haar lêstoel kon rus; want bedags op 'n katel gaan lê as jy nie siek is nie, dit het vir hulle albei onmoontlik gelyk. Hy kon hom nou ook makliker dié uurtjie of twee van praat of voorlees veroorloof vandat hy tien maande gelede daardie flukse Jan Weidener uit Graaffreinet as regterhand vir hom in die boerdery gekry het.

Ná die runderpes van 1896 en 1897 het wolskape nog sterker posgevat in die Vrystaat, al is daar, by voorbeeld in Winburg, ook eersteklas-perde geteel en veral onder langs Vetrivier, van die pragtigste Afrikanerbeeste.

Jan Weidener se vader was self 'n baie oppassende skaapboer, maar hy was nie ryk genoeg om vir vier seuns elk 'n bestaanbare plaas te kan gee nie. Die derde wou gelukkig vir predikant leer, en was al 'n paar jaar op Stellenbosch. Jan, die jongste, het toe uitgespring na die noorde — terwyl die ander by die huis na sy vee sou kyk — om daar mettertyd vir hom op te werk tot 'n selfstandige boer. Deur Jan, wat goed rondgekyk het op die plase van die voorste merinoboere daar in Graaffreinet, Cradock en Murraysburg, het oom Andries hom selfs laat beweeg om uit die Kolonie ses baie goedgeteelde rammetjies van Minnaar te laat kom. Maar die hele buurt het dan ook hul koppe geskud oor die ongehoorde prys van „tien pond vir 'n rammetjie wat nog nie eens gewissel het nie!" wat hy daarvoor betaal het.

Dit was 'n heerlike sonskyn-middag in daardie tussentyd wanneer nog net die amandelboom in die blom was, maar tog al met die voorsmaak en die belofte van die somer, toe Andries soos gewoonlik langs sy vrou se lêstoel gesit het. Die venster was oop. Sy draai met 'n glimlag na hom: „Weet jy, ou man, as ons twee oues so hier sit, soos oupa en ouma wat alleen nog agtergebly het op die plaas, dan dink ek, ek moes minstens 'n sewe, ag kinders gehad het. Dan het ek nou nog jonkheid om my gehad, en seuns en dogtertjies om voor te sorge."

„Wat praat jy? Nou is dit tyd om bietjie vir jouself te sorge. En oud; wie is oud? Jy is nog bloedjonk, en ek is self 'n klompie ure jonger as ons ou jong landjie," antwoord Andries. Dit was vir hom altyd 'n groot bevrediging dat hy die nag na die drie-en-twintigste Februarie 1854 [1]), en nie een of twee dae eerder gebore is nie; „want nou is ek moontlik die eerste werklike gebore Vrystater." Vir hom was daardie gedagte van 'n „gebore Vrystater" 'n groot saak, en dit het hom ook drie-vier jaar gelede tot een van die hardste vegters vir die presidentskap van Theunis Steyn gemaak, wat drie en 'n half-jaar ná hom in die moederdistrik Winburg gebore is.

Jare tevore darem al, toe hy en die jong advokaat Steyn met 'n sitting van die rondgaande hof mekaar leer ken het, het 'n warme vriendskap ontstaan wat gewortel was in hoog agting vir mekaar se hoedanighede. Toe sy vriend regter

1) Op 23 Febr. 1854 is die Oranje-Vrystaat as 'n onafhanklike staat erken.

geword het, was dit vir Andries al swaar om hom nog op sy naam te noem; maar ná sy verkiesing tot Staatspresident het hy gemeen dit hoort nou so dat hy hom as „President" aanspreek. Maar Teuns Steyn was nie só nie; hy het sy ou maat sommer kort gevat: „Kyk, Andries, as jy in die openbaar so sê, dan is dit reg. Dan eer jy nie my nie; dan eer jy die eerste dienaar van ons land. Maar as jy en ek bymekaar is as vriende, dan noem jy my op my naam; — of ek spreek jou van nou af as ‚Veldkornet' aan." Andries het toe tot 'n soort skikking met homself gekom deur van dié tyd af „Neef Teuns" te sê, tot vermaak van Aletta, wat nogal 'n grapperige terggees kon wees.

„Maar Andries," begin sy ná 'n rukkie, „hoekom het jy my daardie danige Afrikaner-bulletjie nog nie laat sien nie, wat Jan laas week gaan haal het? Ek begin reeds gedagtes kry dat jou eie gewete jou al kwel oor die sondige klomp geld wat jy jou van ou Plessis laat afrokkel het. Eintlik dink ek byna dis 'n bietjie spogtery, en na-apery van jou ‚Neef Teuns'; net omdat dié met vergange se landboutentoonstelling op Bloemfontein die eerste prys gekry het vir sy troppie Afrikaners."

Andries, wat bietjie ernstig van aard en stadig van woord was, weer hom: „Dis ons eie land se soort bees, en seker een van die mooiste wat daar is! En daardie troppie van die President was 'n vreugde vir die oog, wat enige boer hoogmoedig op kon gewees het. En as jy my bulletjie eers gesien het wat daar op Hoopstad se rivierveld opgegroei het, ou vroutjie! dan sal jy self erken dat ek hom goedkoop gekry het. Ek maak staat op my oordeel dat hy goed sal wees. Jy moet my nou nog help om 'n goeie naam vir hom uit te soek."

Met 'n vrolike glimlaggie vra sy: „Wat van ‚Neef Teuns' as 'n naam?"

„Vabond, jy moenie spot nie. Neef Teuns, al is hy geleerd in die boeke en al was hy oor die see gewees, is 'n opregte boereseun. Hy het 'n oog vir 'n goeie dier soos maar weinige."

„En glo vir 'n mooi vrou ook?" val sy hom in die rede.

„Ja seker, so hoort dit! Soos ek ook." En byna skamerig streel hy haar linkerhand. Ernstiger vervat hy: „As Teuns Steyn nog 'n klompie jare vir ons as president behoue bly,

dan sal jy sien hoe die boerdery in ons ou Vrystaatjie vordering sal maak. Dis deur hom dat die Volksraad daardie lang landbougeleerde uit Oostenryk, doktor Proksch, aangestel het, wat so krom Hollands praat. Van perde verstaan dié kêrel meer as ons almal; en hy gaan vir ons saad wen vir koring en mielies wat vir ons wêreld net die regte is. En daardie Skotsman ook, wat rondgaan om ons jongmense en boerevrouens te leer hoe om hulle room en hulle botter te bewerk."

„Ag, ou man, en toe die President laas die twee dae hier by ons gekuier het, en ek hom na my melkkamer vat, toe kon hy sy eie oë nie glo nie oor die roomskeier uit Denemarke wat ons al het, en daardie blink-geverniste, nuwerwetse karringvaatjie met die slinger."

Trots erken Andries: „Ja, vroutjie, maar ek glo ook nie daar is nog 'n melkkamer soos joune in die Vrystaat nie. Op Bloemfontein betaal die mense wat w e e t altyd twee of drie dubbeltjies die pond meer vir jou botter, vernaam in die winter as al die ander se botter half galsterig is."

Hulle het hier altwee gedink aan die geleentheid, vier-vyf weke gelede, toe die President, hy allenig, na Waterpost gekom het om 'n springbok te skiet en bietjie voëls; maar nie die minste om met Andries te gesels oor die land se boerdery nie. In sy donkergroen amptelike perdewaentjie, met die pragtig geskilderde Vrystaatse wapen op die beskot aan weerskante, het hy op reis gegaan na verskeie dorpe in die Suid-Vrystaat, om hier 'n nuwe skoolgebou in te wy en dáár op byeenkomste met sy burgers landsake te bespreek. Maar aan Andries Olivier het hy geskrywe, op dié en dié dag moet hy hom op die naaste dorp met sy eie kar en perde kom haal, want hy voel behoefte aan plaaslug en rustige boeregeselskap.

En daarvoor was Waterpost net die regte plek. Aan die noordwestekant was die plaas koppiesrig, ruig van die bloubos en besembos, met enkele oudbejaarde olienhoutbome tussenin. Hier het twee fonteintjies uitgekom wat Andries oopgemaak het en met 'n samelopende voor na 'n poortjie gelei het waar hy 'n sterk klipdam gebou het. Onder die standhoudende dam was daar, behalwe die saailande, nou ook

vrugte- en groentetuine. Daar het al die verskillende vrugtebome gestaan: geelperskes en vroeë-perskes, al die ou soorte appels soos die rooi-streepappel en die vaal-appel, saffraanpere, bloupruime, appelkose en ook 'n okkerneutboom. Maar die meeste was Andries gesteld (hy kon miskien self nie sê waarom nie) op sy druiweprieel en 'n swart-moerbeiboom; en by dié juis, as hulle ryp word, het die witgatspreeus en die perdebye hom die meeste versondig. Tussen die rye bome het pragtige stroke lusern gegroei. Maar hy het dit „klawer" genoem, soos die opregte outydse boere in die Klein-Karo vandag nog.

Eer „Neef Teuns" na die wagtende presidentswaentjie in die dorp terug geneem moes word, nadat hy twee nagte so heerlik op die plaas geslaap het en weer boerekos geëet het, het hy opgetoë verklaar: „Man, Andries, so wil ek mos al ons Vrystaatse plase sien! Dat hulle gebruik maak van hul geleenthede. Ons moet plan maak om jou in die Volksraad te kry. Ek het helpers soos jy nodig." Maar hy het ook die laaste aand baie ernstig gepraat met Veldkornet Olivier; oor die moeilikhede van die suster-republiek met die Uitlanders en met Alfred Milner, oor die oorlogsgevaar wat dreig, en oor die plig van die Vrystaters om hulle broeders by te staan as die donker uur van beproewing mag kom.

Aan al hierdie dinge het Andries gedink terwyl hy daar by sy vrou in haar ruskamer sit; want hulle het mekaar so goed verstaan dat praat nie eintlik nodig was vir goeie geselskap nie. Aletta het weer op die spoor van haar eie gedagtes aangegaan, en meteens vra sy: „Maar jy het my nog nie vertel nie, Andries, waar jy vanmôre so vroeg te perd heengery het."

Andries kry effens 'n ontevrede trek. „Ag kind, weet jy, baie mense verstaan nie dat die ou dae se — hoe sal ek sê? — die onbesorgde omstandighede, op 'n end moet kom nie. Die skaapwagter, ou Boesak, het vir my kom sê dat trekmense met hul vee daar in die koppies se swaai uitgespan het, daar waar die skaapbossies so mooi staan, en waar ek my eie volk volstrek belet het om die vee nou te laat loop. Ons weet nog nie hoe die veld Oktobermaand en Novembermaand sal wees nie."

Die saggeaarde Aletta word sommer warm. „Ek hoop jy het hulle goed die waarheid gesê. Reken! om nie eens te vra of hulle hier mag oorstaan nie. En dit in jou spaarveld! Jy het hulle seker daar en dan laat inspan en verder trek?"

„Ag, vroutjie! De armen zult gij altijd bij u hebben. Ek het self kwaad gevoel toe ek sien hoe hulle sommer dragte-dragte van my sterkste skaapbossies uitgepluk het om vir hulle 'n skerm te slaan; en hulle ou Grikwa-jong het net weer aangekom met nog 'n groot baal op sy rug wat hom eintlik laat steier het, om vuur mee te maak. Maar toe offereer hulle ewe ongeërg, asof ek 'n kuiergas was, vir my 'n beker swart koffie. Hulle het ook maar blouerig van die oggendkoelte gelyk. En hulle ou veetjies het jammerlik daar uitgesien."

„Ja, my ou sagmoedige man, en toe kry jy vir die veetjies jammer; en laat hulle nou die veld opvreet waar jy jou eie diere die hele winter uitgehou het." Maar sy sê dit met 'n sagte skyn in haar bruin oë. „My ou tant Koba wat nooit wou trou nie, het altyd gesê, die man wat vir diere jammerhartig is, is sleg teen sy vrou. Dan moet jy seker die uitsondering wees." En sy laat haar hand 'n oomblikkie lig op sy knie rus. „Hoeveel diere het hulle eintlik?"

„Behalwe 'n spannetjie osse, wat ook maar meer vel en horings is, was daar 'n stuk of drie-vier droë kafferbesies, 'n bossiekop-ryperd met 'n boepens; en dan, sou ek skat, so 'n sewentig stuks kleinvee, meeste van daardie soort bont bokke wat jy by die volk anderkant Vaalrivier kry. Ek glo nie daar is meer as dertig skape nie, en ek twyfel of ene meer as twee-drie pond wol sal skeer."

„Ja," sê Aletta droogweg, „en dié het waarskynlik meeste *per abuis* tussen hulle trop ingeraak as hulle deur ander mense se veld trek. Vir hoe lank het jy hulle vergunning gegee om te bly?"

„Ek het gesê, as hulle ná oormôre nog wil bly, dan moet hulle daar na die fonteintjie aan die punt van die Lang Rant versit. Die karee- en rosyntjiebome sal daar ook bietjie skuiling teen die suidewind gee. Maar langer as drie weke kan hulle nie bly nie."

Bekommerd kyk Aletta hom aan. „Kan ons nie iets doen om sulke mense reg te leer nie? Hulle kan mos tog nie so aanhou nie: die veld van ander boere gebruik, en maar teer op die goedhartigheid van ander mense. Wat sal van hulle word as daar swaar dae vir ons almal mag kom? Ek vrees ons sal hulle maar 'n emmer meel en 'n stuk vleis moet stuur. Sou dit nie kan help — om hulle aan te spoor — as jy vir hulle duidelik maak dat jy en ek ook nie veel meer besit het toe ons die lewe beginne het nie?"

„Ek het self so 'n gedagte gehad, vroutjie. Maar toe ek na hulle kyk, en toe ek hulle naam hoor, toe dog ek dit sal tog nie eintlik help nie. Die man self het my meer oorbluf en versukkeld gelyk, en toe ek bietjie wou praat oor die betere moontlikhede wat daar tog vir hulle is, toe steek 'n skeerbek-vroumens met sulke wilde oë haar kop agter by die verflenterde watent uit. ‚Julle ryk boere,' sê sy, ‚is net soos die predikante. Julle gun ons nie ons eie vryheid nie. En nou druk julle ons, en julle wil ons kwansuis mak maak om vir julle te werk.' — Maar wat kan jy ook verwag van mense wat die van voer van Huig? Hy is Jors Huig. Wat 'n naam!"

„Ag jy, ou-man, met jou fiemies oor name. 'n Naam is mos maar net 'n naam," sê Aletta met 'n laggie.

„Aletta, ou-vrou, daar is jy nou verkeerd. Vir 'n mens beteken die van wat hy mee gebore word, of die naam wat sy ouers hom gee, baie vir sy lewe. Selfs by 'n dier is die regte naam 'n belangrike ding."

„Soos by jou nuwe Afrikanerbul?"

En ernstig knik Andries: „Ja, sekerlik! Toe ek hoor dat daardie vroumens se naam Sina is, toe weet ek al . . . "

„Maar, ou-man," val sy hom in die rede, „jy het dan self 'n niggie Sina, wat nogal met 'n landdros getroud is."

Maar Andries reken dat sy nou toevallig anders is.

Aletta wil toe weet of die Huigs kinders het. En Andries antwoord dat hy meen hy het vyf gesien, die oudste 'n dogter van so sewentien of agtien wat 'n mens amper mooi sou noem as sy nie sulke vryerige oë en aanstellerige maniertjies gehad het nie.

„Die veeboer, met sy oog vir 'n mooi vers of 'n mooi meisiekind," terg Aletta suutjies.

Bietjie verleë antwoord Andries: „'n Oog vir die uiterlike, ja; maar ek het ook 'n gevoel vir die innerlike, vroutjie! Dan was daar 'n seun, wat bietjie meer pitvoer nodig het; ek skat omtrent so oud soos ons Andries, nog nie sestien vol nie. Hy lyk asof hy maar 'n klein hartjie kan hê; anders nie sleggeaard nie. En dan het ek nog drie kleineres gesien, almal met kappies, maar ek reken twee was jongetjieskinders."

Aletta sit 'n rukkie in gedagte, haar oë kyk ver weg. Toe draai sy na haar man: „Andries, ek bekommer my oor so'n meisiekind. Ek hoop darem self haar naam is nie Sina nie. Kan 'n mens nie help nie? Hoe moet sy nou, al-ewig op die trekpad, waarskynlik met oneerlike ouers, behoorlik en fatsoenlik opgroei? Hoe kan sy leer om sindelik en eerbaar te wees?"

„Jy moes hulle kan wegneem van die ouers, en in 'n ordentlike kosskool sit," brom hy.

„Ja, maar nou kan dit nie. Andries, jy onthou seker wat jy gesê het, die dag ná Neef Teuns hier weg is: dat ek 'n vroumens in die huis behoort te hê, om nie soveel te moet loop en rondstaan nie. Maar ons moes albei erken dat dit amper 'n onmoontlike saak sou wees. En my eie dogter kan ek vir 'n klompie jare nog nie uit die skool uithaal nie."

„Vroutjie, ek bekommer my mos self gedurig daaroor; en vernaam as daar regtig oorlog sou kom. En ek die veldkornet, wat voor moet ry! As Jan tog maar getroud was! Ek sou vir hulle 'n huisie bou. As Kolonialer sal hy nie opgekommandeer word nie."

„Nee wat," sê Aletta, „soos ek hom ken, bly hy nie agter nie."

„Dit vrees ek ook," sug haar man.

En toe maak Aletta haar plan duidelik; hulle moet die Huigs probeer beweeg om die grootste meisiekind op Waterpost te laat bly.

Andries skud sy kop: „Dit sal nie gaan nie. Daardie mense sal nog nooit hul kind aan jou verhuur nie. Ons Boere sal nog moet leer, dis nie 'n skande om ander te dien nie."

„Maar, ou-man, ek dink nie aan 'n bediende nie!" En Aletta sit so 'n bietjie en soek na 'n woord; want sy besit daardie aangebore gawe om gepaste woorde te maak, — iets wat so nodig is vir 'n jong taaltjie wat nog groot moet word.

„Nee," vervat sy, „ek wil haar as 'n huisdogter hê. Nie as 'n bediende nie. Sy sal my help, en ek sal sorg vir alles wat sy nodig het; ook vir 'n bietjie geld, wat sy kan spaar of gebruik om goedjies vir haarself te koop of aan haar ouers te stuur. Ek sal haar leer om 'n goeie huisvrou te wees en om haar eie klere te maak. Maar ek sal haar ook nog 'n bietjie papieropvoeding gee, want dié sal seker kort gekom het. Toe, Pappie, ry jy nou, en praat haar ouers om! Miskien kan ek van haar 'n flukse Vrystaat-dogter maak." Met 'n glimlag voeg sy nog daaraan toe: „As dit kan help, sal ek selfs 'n bietjie omkoopgeld aan die ouers gee."

Andries is onwillig: Dit help mos tog niks nie. Hy ken dié soort mense. Eindelik moet hy ingee, maar hy maak nog 'n klein handel met Aletta; hy sal ry as sy op haar stoel sal bly rus totdat hy terug kom. Want die vorige dae het sy haar bene weer ooreis met die bewerk van die vleis van 'n mooi vet jong vers wat in die koppie haar blad gebreek het.

Hy het eerlik sy bes gedoen. Selfs toe hy by die Huigwa die ruighaar-poon sien peusel aan groen gars, wat maar net uit sy eie lande kon gekom het, het hy gemaak asof hy niks sien nie. Toe hy aan die vader al die voordele vir sy kind mooi omstandig duidelik gemaak het, en net beginne dink dat hy nogal vorder, kom ma-Sina met haar spyker-oë en skerp tong by. „Wat?" sny haar stem deur die agtermiddagstilte, „ons is nie Koranners of volk wat hulle dogters verhuur nie!"

Ewe geduldig lê Andries toe weer al die voordele uit. Een eter minder wat hulle moet versorg. Die onderwys wat die dogter sal kry. Die spaargeldjies wat sy vir haarself sal kan opgaar. Maar weer stoot Sina haar neus in: „Waarvoor het die dogter spaargeld nodig? Dié wat maar altyd spaar-spaar, wys dat hulle nie vertrou op die Here nie." — As dit nog 'n skadevergoeding aan die ouers was, omdat hulle die kind se hulp moet mis!

Andries dink toe aan Aletta se plannetjie van „omkoopgeld"; voel-voel probeer hy versigtig die moeder met dié vangstok bykom. Hy dog al dat hy 'n soort gierige gefonkel in haar oë gewaar, toe die dogter self aangewaai kom en die

hele pot gortsop in die vuur omkeer. „Ek laat my van niemand verhuur nie; en van niemand huur nie! Dan soek ek vir my liewers 'n man."

Rustig maar spottend vra die vader nog: „Waar wil jy aan 'n man kom?" En met 'n astrante laggie en 'n swaai van haar heupe en kastig-skamerige oogspulletjies antwoord die dogter: „Weet ek nog nie dat mans graag na my kyk nie? Laas in Colesberg was daar 'n kêrel wat vierhonderd skape van sy eie het wat baie mooi gesoebat het. Maar so 'n half-uitgedroogde stompie, soos hy, kyk ek nou nog nie na nie."

En so het Andries, soos 'n man van ervaring, maar ewe vriendelik dag gesê en terug gery om aan Aletta verslag te doen. Toe hy vir haar die dogter se woorde en manewale beskrywe het, het sy nie so danig teleurgesteld gelyk nie. Sy het selfs belowe om nog tot skemeraand te bly rus; sy het self gevoel sy het dit nodig.

So 'n rukkie voor sononder het Andries, ná allerhande nodige werkies, op die stoep-rusbank kom sit, wat naby die venster van Aletta se werkskamertjie staan. Hy was 'n roker, maar hy het net gerook as hy stil kon sit, en nooit in die slaapkamer of in dié kamertjie van sy vrou nie. Daarom sit hy nou met sy pyp hier buite. Maar kort-kort kom die ou huishond hom pla en sit sy poot smekend op die baas se knie. Half-kriewelrig sê Andries ná 'n rukkie: „Nou goed, ou Wagter, kom ons maak nog 'n draai daar na die melkkraal toe; alhoewel baas Jan daar nou ten beste na alles kyk." Toe hulle naby die kraal was, brom Wagter en gee 'n paar kort blaffies. Agter om die kraal kom daar iemand nader gestap. Dis 'n witman; o, dis mos daardie seun van Jors Huig wat hy vanmôre gesien het.

Ewe beleef en nederig groet die seun: „Naand, Oom. Ek wou baie graag met Oom oor iets kom praat?"

„Is dit 'n boodskap van jou pa?" vra oom Andries.

„Nee, Oom, dis oor myself," en opgewonde wil die seun sommer uitborrel met iets wat hy op die gemoed het. Andries is taamlik verwonderd, maar vriendelik kalmeer hy die kêreltjie en vra hom om te wag tot hulle op die stoep is. Onderwyl hulle soheen stap, vra hy wat sy naam is, en hoe

oud hy is. Die seun vertel toe dat hy in November sestien word en dat sy naam Dries is.

Hy was te verleë om langs die oom op die bank te sit, maar het toe darem 'n veldstoeltjie gevat wat daar staan. Andries bekyk hom 'n oomblik. „D r i e s, sê jy? Dit is seker vir Andries?"

„Ja, Oom, ek is Andries Hendrik gedoop."

„A n d r i e s, my seun; dis 'n goeie naam om te hê. Dit is my naam, en ook van my seun wat weer na my vader hiet. Ons predikant het vir my vertel, eintlik is dit ‚Andreas,' en dit beteken ‚manlik.' My dogter het ook 'n goeie naam, Dorothea; die dominee sê dit beteken, ‚geskenk van God.' — Maar sê my nou, waaroor wil jy eintlik met my praat?"

Dié rustige woorde het vir Dries Huig moed gegee. En baie ernstig vertel hy hoedat oom Andries se woorde aan sy ouers, vanmôre en agtermiddag, hom „baie laat dink het": Dat dit geen eerbare witmenslewe is om so rond te swerwe nie; dat jy in ons dae geleerdheid nodig het; dat dit ons Boerenasie se plig nog altyd is om die wêreld hier beskaafder te maak. — En skielik bars hy uit: „Asseblief, Oom; terwyl my suster nie wil nie, laat my by Oom hulle kom bly! Ek sal baie gewillig wees, en ek sal mooi leer. En Oom, ek hoop die tante sal vir my ook uit die boeke leer. Ek kan darem op 'n manier lees; ek kry min leesgoed, maar ek kan sien dat 'n mens met lees so baie dinge kan leer wat jy niks van weet nie." Hy merk hoe verstomd oom Andries is; en nog hartroerender soebat hy: „Ag, asseblief tog, Oom; moenie *Nee* sê nie! Oom het self vanmiddag vir Pa gevra: Wat moet eendag van sy kinders word?"

Op 'n mooi manier probeer Andries vir hom duidelik te maak dat hyself al 'n baie bekwame jongkêrel het om in die boerdery te help; dit is sy vrou wat hulp in die huis nodig het. Hy wat Dries is, kan tog nie help klere stryk, of met naaldwerk en kos-kook nie. Dit moet hy tog self verstaan

Verslae staan die seun nou voor Andries; hy hakkel eintlik: „Oom, as die tante my net wil l e e r, sal ek ook hierdie werkies vir haar wil doen. Ek het vir Ma al gehelp. Die tante moet my net wys."

Maar Andries staan nou ook op. Hy voel jammer. Hy klop die seun vriendelik op die skouer: „Dries, ek is bly

dat jy die begeerte het om vooruit te kom. Hou aan, my seun! Maar ek kan nou werklik niks vir jou doen nie." Eer hy die seun kon wegstuur, hoor hy meteens hoe Aletta, aan wie hy glad nie gedink het nie, uit haar kamer na hom roep:

„Andries! Ek het julle gesprek gehoor. Ek wil daardie seun sien, bring hom hier binne." In die kamer was dit al taamlik donker. Sy vra haar man om die lamp aan te steek, en sy bekyk vir Dries so vorsend dat hy eintlik ongemaklik voel.

Sag vra sy: „Dries, wil jy baie graag leer?"

„Ja, Tante!" antwoord die seun ernstig.

„En jy sê, jy sou selfs huiswerk, vroumenswerk, daarvoor wil doen?"

„As ek daarvoor bietjie geleerdheid kan kry, sal ek enige werk doen."

„Is jy lief vir jou ouers, en is jy gehoorsaam?"

„Tante, met Ma kom ek nie so goed klaar nie. Maar ek probeer om gehoorsaam te wees."

Maar toe wou Aletta weet of sy ouers hom sal los. En skamerig erken hy dat sy ma juis kwaad was met sy suster, omdat dit haar gelyk het asof óom Andries vir hulle 'n paar pond wou aanpresenteer as hulle die dogter wou laat gaan. En toe bly hy skielik stil, asof iets hom hinder.

En onverwags sê Aletta: „Goed, Dries. Jy kom vir my help; gehoorsaam help, nie waar?"

Die seun knik.

„En ek sal jou soveel boekgeleerdheid gee as ek self kan. En wees maar gerus; ek sal jou nie meisiewerk laat doen nie. Ek het ander werk genoeg: jy kan my melkboer en my tuinier en my slagter wees. Dis alles mans-ambagte."

Byna het dit gelyk asof Dries, toe hy eers verstaan, op sy knieë langs Aletta se lêstoel wil neersak. Maar hy stamel net, met trane in sy oë, woorde van dank. „Toe maar, Dries, gaan nou na jou ouers. Sê vanaand nog niks nie; môre-oggend sal oom Andries met jou vader kom praat. Jy kan daardie skottel droë perskes vir jou ma saam neem; sê dis wat ek vir haar stuur, — en dit verklaar dan ook waarom jy hier was."

Nadat die seun gegaan het, kyk Andries net sprakeloos sy vrou aan. „Aletta, wat het jy gedoen? Sê nou, hy loop weg sodra ons die paar pond aan sy ouers gegee het? Jy het gesien dat daar iets . . . "

Sy skud haar kop. „Nee, hy sal nie," sê sy beslis.

„En jy het gehoor, hy kom met sy eie ma nie eens klaar nie."

„Van wat jy vertel het, sou ek sê, dis eer 'n goeie teken. — Nee, Andries, dis nou my waagstuk. Soos jy weer gewaag het met daardie duur Afrikanerbulletjie wat nog 'n naam moet kry. Ons maak albei staat op ons oordeel. En terwyl dit lyk asof ek nou omring moet wees van Andriese en Driese, waarom noem jy die bul nie ook maar so nie? of ‚eintlik Andreas,' soos jy vir Dries verduidelik het? Dit beteken mos ‚manlik'; dit behoort 'n goeie naam te wees."

„Andreas?" sê Andries nadenkend, asof hy proe daaraan. Hy herhaal die naam: „Andreas. Dit sou nie 'n goeie naam wees om op 'n trekos te roep dat dit klink nie. Maar vir 'n bul maak dit mos nie saak nie. Goed, jy gee hom die naam van Andreas."

Maar meteens skud hy weer sy kop. „Genugtig, Aletta, ek is nog verlore. En jy het vanmiddag dan so mooi beduie hoe jy 'n huisdogter moet hê."

Aletta lag. Sy staan op en stryk die plooie op haar man se voorhoof bietjie uit. „Laat dit dan maar 'n huis-seun wees, ou man! Hy sal vir my tog baie loop- en staan- en bukwerk bespaar. Ek sal hier in die lêstoel vir hom skoolhou. En ek voel ek red miskien 'n Afrikanerseun se siel."

MEI 1941.

# GIFGAS

□ □ □ □ □ □ □ □ **T. C. PIENAAR**

DIS 'n besige uurtjie — Saterdagmore so teen elf-uur —in Turkstra se koffiehuis. Dis die gekletter van breekgoed gemeng met die babbelende geklater van mense-tonge wat so 'n gevoel van drukte bewerk. Almal praat, elkeen verstaan wat hy praat en wat met hom gepraat word.

Nee, dis nie sommer die gerammel van woorde wat maar net gesê word om nie stil te bly nie. — Dis die uurtjie van vertroulike afronding tussen sakeman en kliënt, koper en verkoper, politikus en ondersteuner, dié wat kan gee en dié wat wil vra.

Dis die uurtjie vooraf, wanneer komiteelede van verenigings bepaal wat op die volgende vergaderings besluit moet word, wanneer persone wat hulself as vernaam beskou of iets van belang te doen het, daar in gesellige omgang met sy medemens gesien kan word.

Vir die toeskouers — die mense wat 'n wakende oog hou oor die sosiale verkeer in die maatskappy — is dit die belangrikste uur van die week. Hulle moet weet wie met wie omgaan, en wie moontlike transaksies het met wie. Die mense het net 'n uur op 'n Saterdagmore in Turkstra se koffiehuis nodig, dan is hulle in staat om die vername persone se vernaamste aktiwiteite te bepaal, dit in 'n volmaakte probleem of 'n wonderbaarlike openbaring op te stel. Dis die mense wat 'n groter rol speel as die besige en vername mense self — hulle is ledige vroumense. Twee van hulle sit by 'n tafeltjie teen die muur, omtrent halfweg in die saal. Marie MacDonald met haar liggroen linne-baadjiepak en donker sybloese aan, vars en keurig sonder 'n kreukeltjie; Annette met 'n deftige ouroos wolstofsnyersmodel, en 'n elegante bypassende hoed wat links effens oor die oog sak.

Marie beskou haar vriendin aandagtig. Sy het daardie uitrusting, rok en hoed, êrens uitgestal gesien en terwyl sy lugtig gesels, peins sy oor waar dit was en hoeveel dit sou gekos het.

„Ek het haar motor met my verbystap nou net weer daar voor Versveldt se kantoor sien stilhou en haar saam met Lambrecht sien binne stap. Hulle sal seker netnou kom teedrink. Mens sal dan sommer kan lees hoever sake gevorder het. Dis nou al twee weke dat hy by haar boer. Sy motor word in die agterplaas getrek, nie voor die deur in die straat nie, en byna elke dag is die twee dan by die prokureur!" Sy neem die teepot en begin inskink. „Is dit goed vir jou?" vra sy, en vervolg, „ek dink hulle kan nie ooreen kom nie. Hy is miskien lugtig omdat sy so 'n reputasie het, en sy sal natuurlik nie trou as sy nie kan skep nie." Sy gee die koppie aan, presenteer koek en begin self nadenkend peusel aan 'n koekie wat wegkrummel onder die vurkie.

Annette se oë gaan oor die mense sonder dat sy haar hoof effens beweeg — groot donkerbruin oë wat sag lyk in die skaduwee van die hoedjie. Haar ken rus effektief op haar linkerduim terwyl sy met haar regterhand se vingers op die tafel trommel. „As hulle maar net hier êrens kom sit dat mens 'n woordjie kan vang . . . ." sê sy afgetrokke.

„Dink jy hulle sal iets hier laat val. Nie tant Naida nie. Sy kan net pas die bloed van haar hande gewas en haar gesig gepoeier het, dan sal geen vonkie in haar oog of ietsie in haar stem verraai wat sy gepleeg het nie."

„Ek sou die tant Naida graag wou sien!" besluit Annette en begin haar tee roer.

„Sal jy glad nie 'n koekie neem nie?" vra Marie weer. In haar hart voel sy jammer vir die arme Annette wat haar alles moet ontsê om gewig te bestry. „Ja, Lambrecht is nou die derde een, en of sy die ding gaan maak, wonder ek. Die vorige twee was baie ouer as sy, en sy is nou ook nie juis meer op die fleur van haar jare nie. Ou Versveldt moet haar seker deurhelp en die huwelikskontrak so opstel dat die geldjies aan die eenkant opmaak vir die jare en dat daar aan die anderkant weer genoeg na haar toe sal kom ingeval die nuwe slagoffer dieselfde weg gaan as die vorige." Net toe die woorde uit is, skrik sy vir haarself; kyk rond of iemand kon hoor, haal 'n sakdoek uit haar handsak en druk dit effens op die vogtigheid van haar lippe. „Wat bog," dink sy, „die mos die waarheid wat ek praat. Die hele wêreld weet dit — dis net nie so maklik om dit te bewys nie."

Die gesoem van mensestemme dring weer tot hulle deur. Annette groet twee bekendes in die verte met 'n innemende glimlag. „Man, wanneer vertel jy my nou van haar?" sê sy op 'n sleperige nouliks hoorbare stem. „Jy het gesê ons moet hier kom sit dat jy my die affêre kan vertel. Ek het al so baie van haar gehoor — ek meen net in die goeie sin van alles wat sy gedoen het vir liefdadigheid, opvoeding en die kerke. Ek het nie kon dink . . . ." Bangerig bly sy verder stil. Sy ken Marie, sy is self bang vir haar — versigtig wat sy in haar teenwoordigheid sê, en tog is Marie maar altyd die persoon wat opgesoek word as mens 'n oggend aangenaam wil deurbring. Haar groot dromerige oë rus kalm in die verte, asof sy geen belangrike mededeling van Marie verwag nie.

„Ja, daar is baie wat nie weet hoe sy aan al die geld wat sy so mee naam koop, gekom het nie! — Maar ek sê jou daar is baie wat weet ook! Tenminste daar is min wat nie weet nie!" Marie se stem het effens luid geword, haar oë 'n bietjie skerp gefonkel en Annette se houding waarsku haar.

„Sy het ryk getrou, al twee keer, dit weet elkeen natuurlik," verdedig Annette en kyk Marie strak aan.

„En nou gaan sy vir die derde keer ryk trou. Verstaan jy?" Sy kyk die ander net so skerp aan. Die pupille in haar oë word nouer sodat dit soos twee swart stippeltjies in 'n fletsblou kring lyk.

„Ja daar is maar min drommels wat regkry om eenmaal ryk te trou, wat staan nog driemaal," beweer Annette ongemaklik onder die skerp kyk. By wyle hou sy niks van Marie nie.

„Jy moet 'n kop op jou lyf hê en dit het Tant Naida."

„Maar dis tog nie so 'n vreeslike sonde om ryk te trou nie?"

„Om ryk te trou, nee. — Maar drie keer! Dis nie al nie. Dis nie dit nie. Sy was maar 'n paar jaar met elkeen getroud."

„Ongelukkig."

„Ek weet nie of jy iets van die eerste huwelik af weet nie?"

„Nee, ek weet maar min van haar."

„Sy was mos eers met Engela getroud. Hy was 'n ouerige wewenaar en sy was toe maar sewentien of agtien," haar stem word sag vloeibaar. Hulle raak altwee onbewus van die geraas en gewoel om hulle. „Ou Engela was skatryk, as jy wil praat van ryk. Dis juis van hom wat sy daardie aandele in die S.M.D. Maatskappy gekry het wat vandag 'n onuitputbare melkkoei is, en die Jubilee-Hotel . . . "

„Die Jubilee-Hotel? Behoort dit dan aan haar?"

„Ja het jy nie geweet nie? Sy het nog 'n hotel op Pietersburg en een op Winkelspruit." Marie vou haar arms en lê effens vooroor op die tafel. Eindelik gee Annette haar volle aandag. „Die ou het drie getroude dogters gehad wat haar nie wou reken as ma nie. Hy het haar glo verbasend bederf, 'n afgod van haar gemaak. Sy kinders was niks. Hulle het ná die huwelik nooit weer by hom gekom nie. Ná 'n paar jaar het die ou siek geword, jy weet sommer knaend gely. Sy het alles weggepraat en wou geen dokter inroep nie. Toe hy te erg word, laat sy 'n dokter van haar dorpie uit die Vrystaat kom en 'n verpleegster uit Johannesburg. — Net of ons nie hier die beste dokters en verpleegsters het nie. Sy kinders het van die siekte gehoor en hom kom besoek, maar die verpleegster wou niemand toelaat — dit sou hom kwansuis te veel ontstel. Hy is dood. Die dokter uit die Vrystaat het natuurlik die sertifikaat gegee. Hoe die testament gemaak was, weet die opperste aasvoël van Aasvoëlstraat alleen, maar sy kinders is almal vandag brandarm en sy skatryk. Sy het glo in besit gekom van alles.

Nie 'n jaar ná sy dood is sy met Van Ginkel getroud. Ek weet nie of jy weet hy was 'n diamantkoper — ek meen die kombersdiamantkopery — jy begryp? Ek het hom goed geken. Terwyl oorlede Engela geleef het, het hy dikwels by hulle gekom. Ek het haar selfs destyds alleen saam met hom in hierdie einste kafee gesien. Hy was 'n mooi aantreklike man, ouer as sy maar seker nie veertig nie. Die twee het vir jou lekker rondgery — nooit huis opgesit nie — vandag hier en more daar . . . en elkemaal na die Ooste of Europatoe. Die arme man het glo deur die los lewe naderhand begin drink en sy het moeg geword vir hom. Hy het dieselfde paadjie gegaan as oorlede Engela, uitgeteer, swakker en swakker geword. Weer wou sy geen dokter inroep nie, maar het hom na 'n suster van haar in die Karoo geneem. Die

droë klimaat sou dan so goed gewees het vir sy kwaal. Toe ons maar hoor, is Van Ginkel ook dood."

Annette se oë rus twyfelagtig op Marie, maar natuurlik sal Marie nooit iets vertel wat nie die algemene opinie is nie.

„Oorlede Engela se kinders het beweer dat die siekteverloop van die twee presies eners was. Oral het die mense haar skeef aangekyk en sy is vir 'n paar jaar Europa-toe."

„Ek wonder," sê Annette. „Dit kom my voor dat sy vandag een van die populêrste vroue in die stad is?"

„Jy moet onthou sy was toe dertig en sy is nou in die vyftig. Die eerste wat ons van haar gehoor het nadat sy terug is, was dat sy tweehonderd pond gegee het om die kerk mee skoon te maak. Van toe af het sy vir haar begin naam koop en die geliefde tant Naida van almal geword."

„Dis sy wat Driefontein se Kersfeesboom finansier het verlede jaar, nie waar nie?"

„Ja, vandag word net van tant Naida se weldade gepraat. Vandag is sy voorsitster hiervan en leidster daarvan, praat sy op vergaderings of sy wie weet wat is. Ek wonder of sy nie partykeer voel wat die mense van haar weet nie — maar daardie saggepoeierde vel van haar is net so dik soos 'n buffel s'n. Sy sal haar grootste vyand met 'n glimlag uitnooi vir 'n naweek of huispartytjie en soos 'n boesemvriend behandel. Almal is mos by haar „ou skatjie" of „liefding" en sy is almal se tante. Die mense wat nie weet nie, pak haar toe, veral die jongmense. Daar is elke aand 'n baljaardery by haar huis — drank natuurlik volop. Geen wonder dat sy so populêr . . . ." Plotseling verbleek Marie en word weer blosend. Haar arms gly van die tafel af en sy lig die teepot se deksel op. „Daar is sy . . . daar by die deur, saam met die man met die bruin strepiespak aan . . . daar kom Versveldt sowaar ook in," mompel sy onderlangs sonder om na die ingang se rigting te kyk — 'n slag wat sy goed aangeleer het.

„Sal ek nog tee bestel?" vra Annette en wink die kelner nader.

„Hier kom hulle. Hulle kom sit dalk by hierdie leë tafeltjie langs ons," mompel Marie.

Naida van Ginkel 'n statige dame van middelslaabou kom geselsend nader. Sy is in 'n stippelbruin baadjiepak ge-

klee en dra sowaar 'n felthoedjie asof dit nog winter is. Daar is 'n kalm maar vermoeide uitdrukking op haar gesig wat duidelik rimpels vertoon. Hier en daar groet sy bekendes.

Hulle is by die twee dames. „More Marie, Jy ook hier? En hoe gaan dit nog? Jy sien daar goed uit," groet sy.

„More tant Naida. Kom sit hier by ons. Laat ek Tante bekend stel: Dis mevrou Bekker," begin Marie met 'n houding van onskuld.

„Nee dankie, ou kindjie. Dis vriendelik van jou, maar ek is nie alleen nie." Sy draai om na die twee mans wat agter haar staan en wag. „Gaan neem maar plek. Daar regs van die derde ry is 'n oop tafeltjie. Ek kom nou . . . en bestel melktert, hoor." Die mans stap aan. „Dis die enigste plek waar 'n mens lekker melktert kry. Is dit nie Marie?"

„Raai? Ek het nog nooit probeer nie. Maar sit Tante." Dis mos hierdie selfde Marie wat die bedekte stories van haar mans se dood versprei het, van die testament en wat al meer, net omdat sy die tyd Lambrecht nie kon kry nie, dink tant Naida — Arme kind, sy haat my seker opreg!

„Jy sien mos splinternuut daaruit, Marie," sê sy. „Net jammer dat jy so suinig is vir jou geheime middels en ons oues wat so vinnig op die afdraand gaan nie ook wil inlei nie."

Marie bloos effens en dink: Tant Naida is darem nie so sleg nie. Een ding van haar: sy is altyd vriendelik, nooit aanstellerig nie. Goed dat Annette by is, want sy roem mos so met haar danige vriende!

„Sit so 'n oomblikkie, Tante," nooi sy weer en skuif 'n stoel reg. „Vertel ons hoe dit gaan. — Nog so bedrywig soos altyd?"

Tant Naida kyk haar deur: haar glansende geel krulle wat netjies weggerol van haar gesig, elk op sy plek lê, gevoellose blou oë agter lang wimpers en kunsmatige skaduwees; sagte appelkooskleur vel en gevormde ligte tangérooi mondjie — en sy dink hoeveel kosbare tyd daeliks aan sulke ydele onbenulligheid vermors word.

„So lank as wat mens bedrywig is, gaan dit goed Marie, maar sodra 'n mens niks te doen het nie, begin jy skinder van ander mense. Jy weet elke keer wat ek iets onaangenaams van 'n ander sê of dink, gaan ek 'n sjieling as boete in 'n sekere

bussie gooi en dis met daardie bussie se geld wat Driefontein se Kersfeesboom elke jaar gehou word."

Marie kyk weg oor die mense heen. Vir geen geld wil sy nou in Annette se oë kyk nie en tog is dit of sy niks anders as Annette se oë met 'n spotlaggie daarin kan sien nie. Sy moet 'n knap antwoord gee maar is oorbluf.

„So gaan dit as 'n mens oud word, ou kindjie," verdedig tant Naida. „Maar as jy die dag eers so ver gevorder is dat jy testament moet maak . . . ."

Sonder dat Annette dit weet, het tant Naida die verrassing in haar oë gelees, die plotselinge blik na Marie, al sit sy of sy geen belangstelling in die gesprek het nie.

„Ag tante is nog bloed jonk, wat praat u nou-al van testament maak!" beweer Marie.

Sien Marie, my hele lewe word deur ingewings gereël. Toe ek 'n jong meisietjie was, het ek 'n ingewing gekry dat ou Engela, soos die mense my eerste oorlede man genoem het, aandele moes neem in die S.M.D. Maatskappy en dit het ons albei ryk gemaak. Niemand het geweet hoe na die ou aan bankrot was toe ons getroud is nie. — Ek sê dit nou maar vir jou. Daarná het hy so vas geglo aan my intuisie vir geld dat hy my in alles eers geraadpleeg het. So was dit ook met my tweede man. Jy weet self hoe afhanklik sy bestaan van geluk was, Marie. Dit was nog ou Engela self wat hom die wenk gegee het om my raad te vra, en hy het dikwels na ons toe gekom daarvoor. — Maar dink, nou die dag sê dieselfde ou stemmetjie mos vir my: Naida, dit word tyd dat jy jou testament maak. Jy weet seker nie dat ou Engela sy dogters destyds niks laat erf het omdat hul mans sulke deurbringers is nie. Hy kon nooit verdra dat daar roekeloos met geld gewerk moes word nie. Ek het die volle boedel toe alleen op die voorwaarde aanvaar dat wanneer ek my testament maak en geen kinders aan my eie het nie, 'n kind van elk van sy dogters tesaam my volle besitting sal erf. — As ek kinders gehad het, sou hulle die helfte gekry het. — Maar dit sal die kind wees wat die beste beheer oor geld toon."

„Hoe op aarde . . . . ." sê Marie verbaas.

„Ja, ek kan julle verseker," antwoord Naida, „dat dit nie so 'n maklike takie is om die regte persoon regverdig aan te

wys nie. Mnr. Lambrecht, die bekende psigiator en mnr. Versveldt, die ou familie-prokureur is reeds vir twee weke besig met die saak en dusver kan ons nog tot geen regverdige besluit kom nie.

„Maar wag ek verveel julle met my ou sakies," vervolg sy toe nie een iets kon sê nie. „Totsiens, ou kindjie . . . totsiens mevrou Bekker. Daar het ons tee en melktert net gekom."

Marie en Annette trek hul handskoene omslagtig aan . . . . eers die vingers versigtig inwikkel, dan die duim.

„Daar het jy dit nou," sê Marie. Annette sê niks nie.

Dat 'n mens so oorbluf kan wees oor die maak van 'n vreemdeling se testament — dink tant Naida toe sy wegstap. — Dis darem seker nie so lekker as 'n mens se nuuskierigheid so plotseling tot oorlopens bevredig word nie! Sy neem plek by die mans en begin tee inskink. „Moet nie vir my wag nie," sê sy, „eet maar solank eer die melktert weer afkoel."

„Julle dames kan tog so vlug 'n lang praatjie maak," merk mnr. Lambrecht op, terwyl hy belus begin eet.

„Ja, nè!" antwoord Naida droogweg. „Veral wanneer ons teen gifgas veg, dan rol die woorde sommer!"

„Gifgas?"

„Weet jy dan nie wat beteken gifgas nie? Dis 'n dodelike gas wat in die lug gelos word. Jy weet nooit presies wanneer of waar dit kom nie, maar raak bewus daarvan wanneer jy benoud word en begin verstik daarin."

# GEDAGTES WAT SAAMVLOEI

□ □ □ □ □ □ □ □ J. VAN MELLE

'N PAAR lyne van 'n ou straatlied wat sy haar vader dikwels hoor sing het, sanik maar aldeur in haar kop.

„Want dat is landverraad.

Dat is van alles nog het ergste kwaad."

Sy kyk amper nie. Die donker gewemel van karre en voetgangers, die bonte geskitter van lampe en advertensies, al die beweging van 'n Saterdagaand, as almal op pad is na die vermaaklikhede, beweeg voor haar oë sonder dat sy daarna kyk. Hulle praat ook nie. Vandat hulle ingeklim het, het hulle amper nog geen woord gesê nie. Nou en dan lê hy vir 'n oomblik sy hand op haar knie, kyk soms na haar stil gesig maar ook dan gee sy geen teken van antwoord nie.

Hulle kom van Turffontein en ry na Greenside aan die ander kant van die stad.

„Ek wonder of van die ander daar ook sal wees?" sê hy.

„Dit vind ek nog die ergste van alles dat daar ook so baie Hollanders aan die verraad meegedoen het," sê sy. „Dit vind ek so verskriklik. Het Holland ondergegaan in 'n eerlike stryd dan was dit ook vreeslik maar deur verraad en sulke vuil verraad en daarby dan nog van jou eie landgenote wat daaraan meegewerk het . . ."

„Onder Hollanders is ook maar al die soorte Loe."

„Ja, maar so iets gemeens het tog niemand kon dink nie."

Vir 'n tyd sê hulle weer niks nie. Hulle is nou buitekant die sentrum en 'n lang straat strek voor hulle uit, 'n breë straat deur 'n ryk buurt. Daar is amper geen verkeer nie en die huise is agter tuine verborge.

„As Jan tog maar nie by hulle was nie," sê sy. „Ek kan dit maar nie uit my gedagte sit nie. Hy was so 'n fanatieke nasionaal-sosialis. As hy ook meegedoen het aan die verraad? — As ek sou hoor dat hy gesneuwel is in die verdediging van sy land sou ek dit wel verskriklik vind maar dan sou ek my tog kan troos. Maar dit, daarvoor is geen troos nie."

Hy skrik. „Nee kind," sê hy, „dis onsinnig om so iets te veronderstel. Jan was darem altyd een wat reg deur see was. Hy kan nooit 'n verraaier gewees het nie."

„Dit lyk wel onwaarskynlik maar daar gebeur nou soveel wat ons nooit kon gedink het nie."

Hy hou stil. „Wat gaan jy nou maak, Wim? Waarom hou jy stil?" Hy trek haar teen hom aan. „Loe moet nou nie dinge nog vir jou swaarder maak nie. Ek is seker daarvan dat Jan nie daartoe in staat is nie. Hy mag dood wees; hy is miskien gesneuwel, miskien ook nie; maar hy het nie die Duitsers gehelp nie, daarvan is ek oortuig."

So probeer hy haar vrees wegpraat en toe hy weer sy kar aanset, lyk sy opgeruimder. Nou en dan sê hulle iets, oor Hein se verjaarsdag; of van die ander daar ook sal wees; maar aldeur bly hulle gedagtes by die een ding en die liedjie wat haar pa soms gesing het toe sy nog in haar ouers se huis was, bly in haar kop kla.

* * *

Hein van de Werve staan buite op die stoep van sy huis in Greenside. Oorkant die straat is bome; daarbo is die onbewolkte naghemel. „Hulle kan nou maar kom," dink hy. Sy vrou kom by hom staan. „Sy slaap," sê sy. Sy steek haar arm deur syne en swyend staan hulle en kyk na die sterre bokant die swart bome. Dis rustig; slegs nou en dan kom daar 'n kar verby.

„Dis geen prettige verjaarsdag nie, Hein," sê sy.

Hy antwoord nie.

„En hoe sal dit jou volgende verjaarsdag wees? Miskien nog treuriger."

Hy antwoord nog nie.

„Waaraan dink jy, Hein?"

„Waaraan sou ek dink?"

„Ja," sug sy.

Ná 'n paar oomblikke sê hy. „Ek staan en dink aan die preek van laaste Sondag. Dit was nie heeltemal 'n preek na my sin nie; dit was of hy bang was om te sê wat hy wou sê; of hy bang was dat hy iemand aanstoot sou gee. Verduiweld. Maar een ding het hy gesê wat my opgebeur het, dit was toe hy gesê het dat dit 'n tyd van loutering is.

Dit het ek ook al so dikwels vir myself gevra. Wat is die betekenis van die ramp wat Holland getref het? Is dit 'n straf? Is dit 'n beproewing? Of is dit 'n tyd van loutering?"

„Miskien is dit aldrie."

„Ja, moontlik is dit alles tegelyk."

Weer staan hulle 'n tyd sonder om iets te sê.

„Ons kindjie het wel in 'n ellendige tyd op die wêreld gekom," sê sy.

„Is daar nie een of ander naam wat loutering beteken nie?" vra hy. „Ek wonder of daar so 'n naam is?"

„Hulle kan nou maar kom," sê hy weer.

„Dis nie eens seker dat hulle daaraan sal dink nie."

„Wim sal."

„Ja Wim sal kom."

„Hier is hy al lyk my." 'n Kar wat van die stad se kant af kom, begin stadiger ry. Altwee gaan die stoep af na die hekkie.

„Elke maal as ek hier kom, is ek jaloers op julle;" sê Loe toe sy uitklim, „julle woon hier heerlik." Sy gaan met Mien na binne maar Van de Werve en Wim bly nog buite staan.

„Baie dinge kan ek vandag beter verstaan," sê Hein.

„Wat byvoorbeeld?"

„Die vloekpsalms en wraakgebede in die Ou Testament. Ek sou nou ook wel 'n vloekpsalm kan skryf, dink ek."

„Ek ook, maar dis juis wat ons nie moet doen nie."

„En Amerika sal nou ook nog niks doen nie," sê Wim Hy dink aan die segelied van Barak en Debora na hulle oorwinning op die Kanaäniete. „Vloek Meros, sê die Engel van die Here, ja vervloek sy inwoners, omdat hulle die Here nie tot hulp gekom het nie, die Here tot hulp onder die helde." Maar dit kan mens vandag van al die Christelike lande sê. Van Holland self ook. Nou sal Amerika nog nie kom help nie. 'n Christelike land word aangeval deur 'n heidense land; 'n kleine land word verpletter deur 'n groot en magtige volk wat heidens geword het in leer en moraal en wat die Christendom beveg, en nog doen Amerika niks nie. „Vloek die inwoners van Meros geduriglik omdat hulle nie tot hulp gekom het nie." Maar so mag mens nie dink nie, al kom sulke vergelykings in jou op.

So staan hulle daar op die stoep en dink. Twee jong manne wat die bybel gelees het vandat hulle klein kinders was, wat nou ook weer daarin antwoorde vir hulle vrae soek.

Hulle gaan na binne. Loe en Mien sit weerskante van die vuur. „Kom julle eindelik ook binne," roep hulle vrolik. Die manne antwoord opgeruimd, maar dit klink by almal oneg.

* * *

Terwyl hy sy jong vrou die tafel help afdek, is Kees Verduyn se gedagtes besig met na 'n nuwe wapen te soek. Hulle loop heen en weer van die sitkamer na die kombuis en daarna was hulle saam die skottelgoed af. Altwee is in gedagte; hy besig met na 'n nuwe wapen te soek. Soms dink hy hard-op. Dan sê hy: „As Duitsland nie deur Engeland verslaan word nie, dan is al hoop wat daar is een of ander nuwe wapen."

„As daar geen wonder gebeur nie, sal Holland nooit weer vry word nie," sê sy mismoedig. „Die Duitsers sal Holland nooit weer afstaan nie. — Gaan rus jy nou maar, ek sal verder alles wel alleen doen."

Hy gaan terug na die sitkamer en daar sit hy weer en dink. 'n Nuwe wapen of 'n vaste punt van waaruit mens 'n opstand kan begin. Ons het nog 'n vaste punt in die besit van Nederlands-Indië en in ons vloot, maar kan mens van daaruit 'n aanval doen? Ons sal 'n nuwe wapen moet uitvind. Hitler het nuwe wapens uitgevind, die vyfde kolonne, die valskermtroepe in Hollandse uniforms; die slagting van die burgerlike bevolking. Maar dit is 'n ou wapen. Die Iere het indertyd 'n nuwe wapen uitgevind, 'n geheime leër wat bedags hul ambag uitoefen en snags op soldate en polisie skiet. Ghandi het 'n nuwe wapen toegepas, die lydelike verset. Sal die Hollanders 'n nuwe wapen kan uitvind wat in hulle omstandighede doelmatig sal blyk?

Sy vrou kom binne. Sy is jonk en teer, 'n blanke vroutjie. Sy lyk nog 'n meisie so teer en fyn is sy.

„Kees," sê sy verskrik, „weet jy dat Hein vandag verjaar? Ons het dit heeltemal vergeet."

„Ons kan nog gaan."

„Ja, ons moet gaan," sê sy, „anders sal daar miskien niemand wees nie. Dan is ons tog daar."

'n Half-uur later is hulle klaar om te ry, maar net toe hy die kar uittrek, kom Van Doorn met sy vrou daar aan twee ou mense.

„Wat moet ons nou doen, Kees?" vra Rie teleurgesteld.

„Nou sal ons weer maar omdraai," sê ou Van Doorn.

„U moes maar saamry," sê Kees. „Daar sal miskien niemand anders wees nie en hulle sal bly wees as ons kom."

„Mens het nou so 'n behoefte om met landgenote te praat," sê die ou vrou.

Ná hulle 'n rukkie gery het, sê Rie: „Kees loop nou hele dae en prakseer oor 'n nuwe wapen."

„As dit dan maar nie weer 'n duiwelse wapen is nie," sê Van Doorn. „Mens kan nie die duiwel met sy eie wapens bestry nie." Toe was daar 'n stilte.

* * *

„Ek gaan 'n endjie stap," sê Verschiere vir sy vrou.

Sy is daar aan gewoond dat hy saans soms alleen gaan loop of na vriende toe gaan.

Hy weet nie dadelik waarheen nie; wil sommer loop; alleen wees en dink. Tog is dit dan soms lekker as jy 'n doel het. By die hek van sy tuin twyfel hy watter rigting hy sal neem. „Ek kan bietjie na my neef Hein loop," dink hy.

Al dadelik bring hy sy gedagtes by die vraag: „Wat sal nou van Holland word?"

Hy is 'n onderwyser, 'n man van in die veertig; met vrou en 'n klompie kinders, met sorge en beslommeringe, maar met die vermoë om alles uit sy gedagtes te sit en homself te verdiep in probleme. Daarvan hou hy. Hy geniet daarmee sy eensame wandelinge. Hy dink dan soos jy 'n som uitwerk of soos jy die klimaat en produksie van 'n land uit allerlei gegewens aflei. Hy vra na oorsaak en gevolg. Hy redeneer wiskundig. Selfs as sy gemoed vol is, as hy verdrietig is en tot in sy siel geroerd, dan nog trag hy die beroeringe stil maak en kalm te oorweeg.

Dis 'n stil pad na sy neef, 'n halfgeboude nuwe voorstad in 'n stil omgewing. Nou en dan staan hy stil en trek met sy kierie figure voor sy voete op die grond; staan soms stil en kyk na die sterre bokant hom. Hy dink diep.

Wat die naaste toekoms gaan wees, of Holland onder Duitsland sal bly of dat dit weer sy vryheid sal terugkry is nou al beslis. As mens voldoende gegewens het, sal jy kan ontdek wat die beslissing is. Wat is die gegewens? So staan hy en dink aan die kant van die weg.

'n Man kom van agter verby. Die draai vir 'n oomblik sy kop maar let verder nie op hom nie. Hy loop ook in gedagte; dokter Kampsteeg, op pad na Van de Werve, die jong vrou wat sy pasiënte was kort gelede. 'n Kalme deftige ou man wat op die end van sy lewe is en wat nou soos 'n boom in die afgaan van die somer is, 'n boom in die herfs, op 'n stil dag, sy blare bruin en geel in flou sonlig, in 'n yl wasigheid, so kalm, so vredig, so onbewoë. Selde word hy nog deur iets beroer; 'n man wat kalm die end van alles afwag, wat van die een dag in die ander in 'n onbewoënheid staan, rustig, met berusting, soos 'n boom in stil herfsdae. Die storms van sy lewe is verby; sy bitterhede, sy woede en haat, sy liefdes en sy ambisies, sy twyfel en sy vrae, alles wat in die somer van sy lewe hom beroer het, dis alles verby. Hy staan nou net en wag, kalm, berustend, op die end van alles, die dood. Ook dit is meestal nog onbewus sodat dit hom ook nie ontroer of onrustig maak nie. Maar die inval van die Duitsers in Holland, dit het hom beroer. Dit het hom laat bewe soos 'n boom in 'n storm. Dit het sy siel laat huil soos wind oor 'n vlakte. Die inval in Holland het weer somer in hom gebring. Hy weet dit nog nie. Hy weet nie dat die herfs teruggewyk het in sy lewe en dat dit weer somer is nie, dat hy weer geword het soos vroeër, soos 'n man van veertig jaar. Dat hy, 'n ou man, daar nou loop, verjong, 'n mens wat haat en liefhet, wat aandrif voel om te handel, wat die dood wat hy verwag, aankyk en sê: wag nog bietjie, daar is nog iets vir my om te doen, daar is nog iets vir my om voor te wag.

Hy vra weer. Hy twyfel weer. Hy haat en vloek weer soos in sy jong jare. Hy twyfel ook weer. Die jare wat hy getwyfel het is so lank gelede dat hy hom dit nouliks nog herinner. Al vir so lank is hy daarvan oortuig dat daar geen God is nie; geen God wat Hom aan die aardse aangeleenthede steur nie. Daar is niks nie. Net die mens wat vir 'n kort tydjie lewe en dan vergaan net soos enige iets onder die son vir 'n kort tyd lewe en dan verdwyn, soos 'n plant, soos 'n reënbui of 'n stofdwarrel. Maar nou glo hy aan die moontlikheid dat daar 'n bose gees is wat die vernietiging van die mens soek. As jy aan 'n duiwel glo, dan kan jy ook maar aan 'n God glo, maar so ver is hy nog nie.

Hy loop nou om sy verwarde en onstuimige gedagtes tot orde en kalmte te bring. Daarom gaan hy kyk hoe dit nou met die jong moeder en die klein kindjie gaan. 'n Vriendskapsbesoek, 'n besoek as 'n aanleiding vir 'n lang wandeling deur 'n eensame buurt. Hy loop maar stadig. Ná 'n paar minute kom Verschiere hom verby, want dié stap nou weer aan. Altwee dink: „Dis die vent van flus" maar herken mekaar nie.

Verschiere dink: „As daar 'n huis gebou word, wanneer is dan die huis gebou? — Die oomblik toe die kontrak gesluit is. — As 'n moord gepleeg word, wanneer is dan eintlik die moord begaan? Toe die besluit daartoe in die hart van die moordenaar geneem is. En wanneer is Holland ingeneem? Toe Hitler vat gekry het op die Duitsers in Duitsland en in die buiteland en op sommige van die Nederlandse nasie. Ek meen dit: Die dinge wat plaasvind, is die uitkoms van voorgaande dinge, sigbare en onsigbare. Dis soos 'n drama wat opgevoer word; die voorbereidings daartoe was lankal aan die gang."

Ná 'n tyd haal die dokter hom weer in en nou kyk altwee aandagtiger.

„O," sê die ou man, „meneer Verschiere. Dit lyk wel na 'n speletjie. Ons het mekaar glo al drie keer verby gegaan? U is seker op pad na u neef?"

„Ja."

„Ek ook. Dan moet ons nou maar saam stap anders kom ons mekaar weer verby."

Ná 'n paar oomblikke sê hy: „Ja, wat sal van dit alles word? Arme Holland."

Verschiere sê: „Daar lê 'n groot toekoms vir Holland voor."

„Hoe meen u? Nou lyk dit nog nie so nie."

„Mens kan dit uitwerk. Met die gegewens wat ons het kan ons hierdie vraagstuk oplos."

„Ek is onderwyser in geskiedenis en iemand wat geskiedenis verstaan en wat uit 'n aantal bekende dinge onbekende dinge kan bereken, kan soms in die toekoms sien."

„Die sleutel tot die verstaan van alle geskiedenis is die geskiedenis van die Joodse volk. As mens sy geskiedenis verstaan, kan jy daarmee die geskiedenis van al die volke verstaan, as jy tenminste genoeg van die volk weet."

Hulle bly staan, want hulle is nou nie meer ver van die huis af nie.

„Dis 'n stryd in vyf rondes. Ek meen die stryd wat Holland op die oomblik voer."

„Die eerste ronde was toe Holland as 'n volk sig moes stel teenoor die nasionalistiese propaganda. Hulle kan daarvoor beswyk het, maar hulle het nie. Die tweede ronde was toe hulle moes kies tussen oorgee of veg. Die derde ronde sal wees teen die invoering van nasionaal-sosialistiese instellings in hulle land. Die vierde ronde sal wees 'n gewapende opstand. Maar dan kom die grootste gevaar van almal: Sal die Hollandse volk die uitredding dan beskou en bly beskou as 'n goedgunstigheid van God of sal hulle soos ons en ons voorgeslag na die Tagtigjarige Oorlog gedoen het, dit dank aan ons eie moed en bekwaamheid? Sal ons sê die woorde van Valerius: ‚Ter ere ons Heren wilt al uw dagen — Dit wonder bijzonder gedenken tog.' Of sal ons sê soos ek op skool in my Christelike geskiedenisboek geleer het dat ons Spanje oorwin het deur die moed en geloofskrag van ons voorvaders? Die eerste twee rondes is gewen. Die derde en die vierde ronde sal ons wen, dit kan mens nou-al bereken. Maar die vyfde? Die weet ek nie."

„'n Vreemde betoog, meneer Verschiere. 'n Vreemde betoog." — „Kom ons gaan maar na binne."

„Dit lyk my hier is al 'n klompie mense."

* * *

Hulle sit in 'n halwe kring voor die vuur en kyk in die vlamme. Wim speel die grammofoon. Hulle het gesit en gesels en nou speel Wim die grammofoon in die lounge. Niemand praat tussendeur nie. Niemand sê iets as hy 'n plaat klaargespeel het nie. Luister hulle? Wim speel maar. Sy gedagtes is nie by die musiek nie. Hy dink aan Barak en aan Debora, aan hulle segelied. Sal hy nog eendag so 'n lied oor Holland speel?

Luister die ander? Hulle sit daar in die donker, hulle gedagtes by die dinge wat pas plaasgevind het; hulle vrae aan die toekoms. Soms sug een hoorbaar. Dis soos 'n woord.

Hein dink: Is dit 'n tyd van Loutering of is dit 'n tyd van wraak? Dit is nie 'n gewone oorlog nie. Die dinge

waarom vandag geveg word, is nie net grondbesit, handels voordele, wraaksug en krygsroem alleen nie, maar dis ook 'n stryd om die siele van mense. As Holland uit hierdie stryd gelouter te voorskyn kom, dan sal al die leed en verlies nie vergeefs wees nie. Dan is die bevryding ook seker.

Langs hom sit mevrou Van Doorn. Sy is oud, by die sewentig. As sy nog maar voor haar dood die bevryding van Holland kan sien. Sy voel so moeg. Die dinge knaag aan haar kragte. Maar vanaand voel sy versterk. Hier tussen die jong mense voel sy opgebeur. Hoor hoe praat hulle. 'n Jong Holland is aan opkom. Miskien 'n nuwe Holland. Sy sal dit nog belewe dat sy die openbaring daarvan sien. Hulle sal ook wel die nuwe wapen vind waar Kees na soek.

Kees sit daaraan en dink. Hy het die nuwe wapen gevind. Hy het dit hier gevind terwyl hy luister na die dinge wat die ander sê en nou, terwyl die grammofoon speel, sien hy die nuwe wapen voor hom in die vuur. Vroomheid. 'n Ou leus in nuwe toepassing.

Wim kyk na Loe. Die vlamme verlig haar rossigblonde hare. Haar oë staan treurig. Sy kan haar gedagtes maar nie van haar broer, die nasionaal-sosialis losmaak nie

So sit elkeen daar en besien dinge op sy eie wyse Maar hulle gedagtes vloei na mekaar toe tot hulle in een rigting stroom na dieselfde plek, na die oortuiging dat uit al die leed en stryd 'n nuwe Holland gebore sal word. Soos Van Doorn dit dink in die woorde van Psalm 107: „Hunne ziel was in hen overstelpt. Maar roepende tot den Here in die benauwdheid die zij hadden, zo verloste Hij hen uit hunne angsten."

Wim sit die grammofoon af en maak lig. Dis al laat en almal staan op om te ry.

Hein en sy vrou kyk by die hekkie die karre na tot die laaste rooi liggies om die draai verdwyn Hulle staan met hulle arms om mekaar se lyf, twee jonggetroude mense wat pas hulle eerste kindjie het. Die straat lê daar stil in die lig van die lampe. Niks ry daar meer nie.

Swygend staar hulle met die straat af.

# DIE AFRIKAANSE POËSIE IN 1941

□ □ □ □ □ □ □ **W. E. G. LOUW**

DIT is 'n lofwaardige gebruik van die Skrywerskring om elke jaar 'n oorsig van ons literêre werk, prosa sowel as poësie, in sy *Jaarboek* te gee. Daardeur kry 'n mens as 't ware 'n deurlopende kroniek van die groei van ons letterkunde op 'n baie interessante en kritieke tydstip van sy ontwikkeling.

Die tyd wat ons tans belewe, is interessant en belangrik vir ons letterkunde, en wel om die volgende redes: in die eerste plek belewe ons — in die poësie altans — sedert enige jare 'n merkwaardige opbloei. Hiervan blyk na buite miskien nie altyd baie nie, maar as 'n mens die publikasies van die afgelope vyf of ses jaar vergelyk met dié van 'n twintig, vyf-en-twintig jaar gelede, kan jy vasstel dat ons poësie nie meer in die eerste plek slegs die uiting van ons kultuurstryd is, maar dat daarin die begin van 'n genuanseerde en onafhanklike Afrikaanse geestelike lewe gesien kan word. Ons poësie is besig om 'n tot dusverre ongekende verfyning en ekspressiwiteit te bereik en die uiting te word van 'n mondige beskawing. Maar hierdie tydstip is ook kritiek, want juis noudat daar vir ons nuwe vergesigte begin oopgaan, het die interne toestande van betreklike voorspoed en vreedsame groei wat gedurende die afgelope jare die opbloei moontlik gemaak het, radikaal begin verander. Binnelands sowel as in ons buitelandse verhoudinge belewe ons 'n tyd van twis en verdwasing wat nie anders as stremmend kan inwerk op die rustige ontplooiing en ontwikkeling van ons geestelike lewe nie. Die oorlog was en is nog steeds, soos die grote Erasmus reeds gesê het, die vyand van alle intellektuele en skeppende arbeid.

Juis wat dié saak betref, moet 'n mens dadelik 'n merkwaardige feit vasstel: die wêreldoorlog wat nou reeds byna twee jaar aan die gang is, en waarin ons eie land — sy dit met groot en skerp teenoor mekaar gestelde verskil van mening oor die belange en waardes wat op die spel sou wees — ook betrokke is, het oënskynlik nog geen of slegs baie geringe positiewe invloed op ons literatuur uitgeoefen

Die kwaai veldtog van propaganda en teen-propaganda wat daagliks in die pers, oor die radio, op straat en by ons werk ons aandag met eise en aansprake probeer afdwing, en wat blykbaar een van die belangrikste elemente in die huidige politieke stryd in ons land is, het nog geen noemenswaardige neerslag in ons literatuur gevind nie. Sonder om breedvoerig oor hierdie uiteraard kontensieuse saak uit te wei, kan 'n mens tentatief die volgende moontlike verklaringe opper: òf die Afrikaanse intellektueel en skrywer voel dat die offisiële voorstelling van sake, aangedik met bekend klinkende leuses en oproepe, onwesenlik is en hom nie raak nie, òf hy voel dat die belange wat wél op die spel is, nog dermate onduidelik is en die gemoedere dermate verwar dat daar geen sprake van kan wees dat hy op dié stadium sy oortuiginge reeds permanente literêre vorm kan probeer gee nie. 'n Mens mag dit, glo ek, veilig aan die toekoms oorlaat om uit te maak wat werklik die geval in hierdie jare in ons land was.

Die enigste opmerklike gevolg van die oorlog op ons letterkunde tot dusverre is 'n negatiewe: die belangstelling in literêre sake wat 'n paar jaar gelede steeds toegeneem het, het aanmerklik verslap, en in noue samehang hiermee het die tempo van ons ernstige literêre produksie vermoedelik ook afgeneem. Weens 'n oormaat van nuus aan die een kant en aan die ander kant juis as gevolg van dié verslapte belangstelling, staan ons dagbladpers en selfs die tydskrifte blykbaar minder ruimte af as voorheen aan suiwer kulturele sake. Die toenemende papierskaarste sal ook wel medeverantwoordelik wees vir die inkrimping van beskikbare plaasruimte. Dit is 'n toestand wat 'n mens mag betreur, maar een waarin jy noodgedwonge moet berus.

* * *

Daar het in die afgelope jaar, d.w.s. van Julie 1940 tot Julie 1941, slegs twee bundels poësie in Afrikaans verskyn wat in aanmerking kom vir ernstige literêre beoordeling: *Rooidag*, 'n nuwe bundel verse deur Uys Krige, en *Raka*, 'n epiese gedig deur N. P. van Wyk Louw.

Uys Krige se bundel, wat werk bevat van ongeveer tien jaar en waarvan die vroegste verse ouer is as die laaste in sy eerste bundel *Kentering* (1935), bevestig in die algemeen die indruk wat 'n mens reeds van hom gekry het: die

interessante, veelsydige en kosmopolitiese digter wat in *Kentering* aan die woord was, kry jy hierin terug, en die poëtiese probleme wat daardie werk beheers het, is hier nog nie finaal uitgemaak nie.

Die alte kwellende jeugtroebele van die vroegste verse — die beheptheid met die gedagte aan die dood en die kortstondigheid van alle dinge — is in hierdie nuwe werk weliswaar getemper met 'n ryper en humaner lewensgevoel, maar die grondtoon van Krige se digterskap bly nog wat 'n mens moeilik met 'n ander woord as ,, romanties" sou kon karakteriseer. Hierdie romantiek van Krige gaan veel dieper as wat die vae en populêre gebruik van dié woord in ons omgangstaal sou laat vermoed: dit gaan by hom sekerlik nie slegs om ,,romantiese" motiewe of voorstellinge nie, dit is 'n onrus en ongedurigheid wat hom jaag en dryf, 'n onbevredigde verlange wat dit vir hom op die duur onmoontlik maak om hom geheel en al aan iets te gee. Selfs sy dartelheid, sy speelsheid en by tye sy sinisme, sou 'n mens kon probeer verklaar uit hierdie grondtrek wat sy werk so dwingend en vormgewend bepaal. Die seemeeu, 'n motief wat 'n mens herhaaldelik by Krige teëkom, het vir hom beeld geword van dié onrus:

*Tussen die wit huis*
*en die wit huis,*
*teen die wit wolk,*
*teen die grys berg*
*hoog bo die see*
*silwer en grys . . .*
*styg en daal*
*die wit seemeeu*
*aaneen*
*alleen . . . .* (DIE SEEMEEU I)

*Nee, nee, nee,*
*nooit sal hy in kan tree*
*tot die geseënde stee*
*van 'n volle lewe*
*sonder vrees, sonder bewe.*
*Nee, nee, nee,*
*nooit word hom rus gegewe,*

*steeds word hy in homself gedrewe,*
*nooit word hy van dié straf onthewe,*
*want hy's verdeel, verdeel!*
*geskei van die geheel,*
*met die maat verloor,*
*die ritme verstoor . . .* (DIE SEEMEEU II)

Die ryper en humaner lewensgevoel, waarvan hierbo sprake is, kom 'n mens veral teë in 'n aantal ballade-agtige gedigte wat nog baie duidelik die spore dra van hulle Franse inspirasie: *Ballade van Monsieur Lapeyre, Romanza,* en veral in die gedig *Keuse,* wat van later datum is, maar waarin 'n mens m.i. dié invloed nog in nawerking kan bespeur. Hierdie speelse poësie vir die bitteruurtjie bereik nog nie dié volmaaktheid en presisie van vorm en klank en dié ligte aanslag wat 'n mens vir dié soort welhaas onontbeerlik moet beskou nie — Krige is te dikwels geneig om lukraak te skrywe en bloot op die ingewing van die oomblik te vertrou, 'n werkwyse wat hom soms in erbarmlike retorika verstrik — maar vir hulle menslike lewensgevoel kan die volgende reëls gerus naas sy pragtige kortverhaal *Die Doodkis* gelê word:

*Hier op die veld het ek vir buur*
*en vriend: my knetterende vuur,*
*die rietbokrib wat smoor so sag,*
*al bruiner braai, reeds op my wag,*
*Patrys, my brak, bont soos 'n vlag!*
*Laat maar die mense lag . . .*

Die opmerklikste nuwe elemente in hierdie bundel is ten eerste Krige se strewe in die lang gedigte *Die Rivier, Die Swerwers* en *Die Sterre* om 'n poësie te skrywe wat alleen van die verbeelding is, en ten tweede, by wyse van teenstelling, 'n tweetal gedigte wat duidelik op politieke oortuigings geïnspireer is: *Die Rit van Jan Lafras Malherbe* en *Lied van die Fascistiese Bomwerpers.* Genoemde lang gedigte, met hulle breë swier, swaar dreunende klank en oorspronklike beelding, het egter één groot gebrek: 'n mens mis in hulle dié kern van besinning, die spanning tussen verstand en verbeelding, waarsonder geen gedigte van hulle

lengte ooit werklik tot die skoonheid kan ingaan nie. Om dié rede bly hulle eerder 'n skitterende aanloop tot die poësie as die lewende, oortuigende werklikheid self. Die twee „politieke" ballades behoort daarenteë seker tot Krige se mees geslaagde werk: in *Jan Lafras Malherbe* word 'n mens orals getref deur fyn plastiese sieninge, die lewendige verteltrant en die stuwende, jagende vaart van die verse, maar daarnaas, ongelukkig, ook deur onvergeeflike banaliteite; in die *Fascistiese Bomwerpers* is dit veral die volgehoue toon van juigende, ekstatiese ironie en die grootse beelde wat 'n mens in die geheue bly hang:

*. . . . dan, van 'n hoogte van twee myl,*
*lê ons ons eiers*
*in die goue nes van Spanje . . . .*

*Want ons is die rosekrans*
*van die biskoppe en die hoëpriesters.*
*Ons glip deur hul gebenedyde vingers.*
*Geduldig ryg hulle ons uit,*
*tel hulle ons af,*
*en langsaam*
*die een na die ander*
*deur die blou kalmte van die dag*
*val ons swart krale*
*af na die aarde*
*op die stede*
*en die dorpe*
*en die plase . . . .*

Is die val van bomme op 'n weerlose burgerbevolking — daardie skrikbeeld van ons twintigste eeuse beskawing — en terselfdertyd die tweeslagtige posisie van die R. K. Kerk in die huidige wêreldstryd, al ooit skerper geformuleer as in hierdie verse? Hier kan ook nog genoem word die fyn en mooi vertelde volksballade van Maria en die tuinman: *Die Blinde se Geloof.*

Die verstegniese dualisme van *Kentering*, nl. die digter se aarseling tussen die neiging om hom uit te skrywe in onreëlmatige, vrye verse en sy behoefte aan 'n strenger, gebonde en ewewigtige vorm, is in hierdie bundel nog nie

opgelos nie. Krige wissel aanvanklik die twee so skerp teen oor mekaar gestelde moontlikhede taamlik gelykop af, en dit is eers teen die einde van die bundel, in sommige van die ballades, dat 'n mens voel dat hy 'n vergelyk probeer tref. Hy slaag hierin reeds ten dele, maar sy vers behou vir my gevoel tog altyd iets van die stromende beweeglikheid wat blykbaar vir hom die natuurlikste en spontaanste uiting is.

Samevattend kan 'n mens sê dat hierdie bundel 'n lewende en wesenlike bydrae tot die Afrikaanse poësie op hierdie stadium van sy ontwikkeling is, maar dat Krige se vers nog nie dié spankrag en vlekkelose suiwerheid bereik het waardeur dit 'n onverganklike plek in ons literêre tradisie sal kan inneem nie.

* * *

Byna 'n jaar nadat die eerste gedeelte van die gedig *Raka* deur N. P. van Wyk Louw in die versameling *Tussen die Engtes* gepubliseer is, het die voltooide werk in die laaste week van Julie verskyn. Die verwagtinge wat daardie fragment destyds opgewek het, sal nie teleurgestel word nie: volgens my mening is die verskyning van hierdie boek een van die belangrikste gebeurtenisse in ons Afrikaanse poësie.

Die begeerte om 'n lang gedig te skrywe, kom seker op een of ander tyd by elke waaragtige digter op, en is te verklaar uit die behoefte om sy skeppingsdrif vrye teuel te gee, om hom in één volgehoue en ingespanne arbeid ten volle te kan ontplooi. Van die standpunt van die digter gee die kort liriese gedig op 'n keer slegs één klein brokkie van sy emosionele of geestelike belewing. Dit verskaf miskien 'n tydelike bevrediging, maar dit is te klein van omvang en te beperk van reikwydte om 'n volle ontlading van die opgegaarde en verkropte gemoedslewe te gee: die slapende demoon stamp hom orals teen die mure van die gevangenis as hy hom wil uitrek.

Dit is eers die groot gedig wat lang periodes van skeppende werksaamheid verg en wat die gees dwing om hom met noulettende voorsorg rekenskap te gee van daardie elemente van vorm en bou wat onontbeerlik is vir die hoër eenheid van die geheel, wat in staat is om die digter se

# LEER OM TUIS TE DANS — vir 10/6



„DANCING FEET"
Balsaaldans-Korrespondensie-Kursusse.

●

Stel van „DANCING FEET" en VIER LESSE vir 10/6.

●

## TOMMY WILLIAMS

M.I.S.T.D., Hons., M.S.N.P.D., Parys,
wenner, vierde wêreld-beroepskampioenskap, Parys, het die „Dancing Feet" uitgevind wat u in staat stel om ————

TUIS BALSAALDANS TE LEER.

Sertifikate word aan suksesvolle leerlinge uitgereik.
Lesse in — AFRIKAANS OF ENGELS.

●

**Pos vandag hierdie koepon aan:**

**TOMMY WILLIAMS SE DANSSKOOL,**
**Grafton-gebou 8, Breestraat, Johannesburg.**

Ek wens om as leerling in te teken op TOMMY WILLIAMS se „DANCING FEET"-Balsaaldans-Korrespondensie-kursus, en sal bly wees om, posvry, 'n stel „Dancing Feet" en vier lesse, waarvoor ek posorder of tjek groot 10/6 insluit, te ontvang.

NAAM ..........................................................

ADRES ..........................................................

..........................................................

(Blokletters asseblief)

Stuur asseblief die lesse in Afrikaans/Engels.
Deurstreep taal wat u nie verlang nie.

---



**'n Gelukkige gebruiker van Rappoport se beroemde kruie-medisyne, wat alreeds duisende ander lyers oral in Suid-Afrika genees het.**

**Ook u kan weer u gesondheid en krag terug kry deur die Natuur se eie geneesmiddel te gebruik ———— KRUIE.**

Indien u ly aan MAAG-, VROULIKE-, SENUWEE-, JIG-, BORS- of VEL-KWALE, skryf aan of kom spreek dadelik

## *RAPPOPORT* — Kruie - spesialiteit

**Leijdsstraat 9, Braamfontein —— JOHANNESBURG**
(Alleenlik in die middag).
**Manners Mansions 26, Jeppestraat** (Teenoor Ansteys)
**JOHANNESBURG.** (Alleenlik in die more).

skeppingsvermoë tot sy uiterste grens te span en die ontlading van vitale kragte ten volle te bewerkstellig. Nie elkeen wat 'n lang gedig skryf, is 'n groot digter nie, maar elke groot digter aanvaar op een of ander tyd die uitdaging om hom ten volle te gee.

Daar was reeds vroeër aanduidings — vgl. *Die Profeet*, die fragmente van *Die Tweede Lewe* en veral *Die Dieper Reg* — wat daarop gewys het dat Van Wyk Louw se kuns spoedig en onverbiddelik sou kom tot die groot kragtoets van 'n lang gedig. Hy het die uitdaging aanvaar en 'n gedig geskrywe waarvan ons miskien eers later die werklike betekenis sal verstaan. Dit is nie hier die geleentheid om uit te wei oor die ontstaan van *Raka* nie, maar dit kan wel gesê word dat daar byna 'n jaar verbygegaan het tussen die skrywe van die eerste en 'n fragment van die tweede gedeelte en die voltooiing van die gedig. Die laaste drie afdelings en 'n gedeelte van die tweede het ontstaan in iets meer as veertien dae van ongeëwenaarde en vrugbare werksaamheid, en daarmee het *Raka* geword die eerste voltooide en waardige epiese gedig in ons taal.

*Raka* is die verhaal van die ondergang van 'n klein inboorlingstam êrens in die moeras- en stroomgebied van Afrika, waar die groot riviere hulle oorsprong het. Die ondergang van die stam word veroorsaak deur 'n vreemde indringer, Raka, 'n skepsel wat half mens en half dier is, wat in homself verenig brute domheid en groot liggaamlike krag, maar wat geen deel het aan enige suiwer tradisie van ras of beskawing nie. Eers met hondse vriendelikheid en nederigheid, en later met kragsvertoon en list soek hy ingang tot die harte en verbeelding van sy slagoffers, sodat hulle agterdog en waaksaamheid verslap, sodat hulle vol bewondering vir sy sterkte en sy skoonheid die gedagte nie meer vreemd vind dat hy eendag onder hulle sal woon nie. Slegs één waaksame man, die jong held Koki, waarsku teen hom en roep sy broers op om Raka te vernietig voordat hy hulle in sy mag kry. Voorgegaan deur Koki, dans hulle die ou krygsdans van die stam, die dans van die [illegible] van die bloed . . . . Maar as die lag van Raka buite in die nag gehoor word, sluip hulle terug onder die skuiling van die vure. Dan weet Koki dat hy alleen staan en dat hy alleen teen Raka sal moet stry. Alleen dans hy die dans van die

wat gaan sterwe, van die voorvaders wat van die land van die groot waters gekom het . . . . Die volgende dag gaan hy uit om Raka te soek, en as hy teen die aand nie terugkeer nie, weet hulle dat hy dood is. Die volgende middag vertrek dertig man om sy liggaam te soek en terug te bring na die kraal toe. Een van die oudste vroue beklaag die verskeurde en verminkte liggaam van Koki en die manne probeer om die nederlaag en die gevare wat dreig, te vergeet in die dronke roes van die lykfees. By die dans roem hulle Koki se krag, maar roem nog meer die sterkte van Raka. En dan kom die Swarte self met één sprong binne die kring van die vure, breek en verskeur die weerbare manne terwyl die vroue agter in die hutte skuil. Die volgende more lê Raka versadig by die kraalhek. Die kraal aanvaar die heerskappy en diensbaarheid waaraan hy hulle onderwerp.

Dit is die saaklike en eenvoudige gegewe wat die digter in 'n gedig van iets oor die aghonderd verse ontwikkel. Dit is onnodig om hier by herhaling uitvoerig te skrywe oor die kenmerke van Van Wyk Louw se poësie. Self het hy eenkeer die twee hoofelemente van ons jongere verskuns as volg gestel: 'n nuwe liefde vir die mooi en helder woord en 'n presieser waarneming van die buitewêreld en die geheime beweginge van die gees. Sy eie werk het in die verlede albei kenmerke vertoon, maar wat hom dadelik van sy tydgenote onderskei het, was ten eerste sy byna feillose gevoel vir vorm, sy ryp besinning en sy staalhelder drif. Ná die wysgerige en dikwels ingetoë verse van *Alleenspraak*, en ná die aangrypende getuienis van menslike nood en versetkrag van *Die Halwe Kring* het sy verse in *Die Dieper Reg* 'n profetiese grootsheid bereik. In *Raka* kry 'n mens feitlik al dié kwaliteite terug, as dit kan, miskien nog selfs sterker en essensiëler, maar daar het 'n nuwe element bygekom: sy poësie het 'n diep, ryk, aardse klank gekry. 'n Mens sou — miskien enigsins hiperbolies — kon sê dat hy, tydelik altans, die stryd teen die hemelmagte gestaak het, en vol verwondering teruggekeer het na die ou en bekende dinge van die aarde. Sy vers ontwikkel, naas die breë swier van die volsinne en periodes, 'n byna oorstelpende weelde van sintuiglike waarnemings, vondste van plastiese beskrywing, beeld en ritme. Slegs uitvoerige aanhaling en bespreking —

wat hier onmoontlik is — sou reg kon laat geskied aan die skoonheid van hierdie gedig. Ek wil volstaan met 'n verwysing na drie verskillende aspekte van hierdie gedig:

*Toe het hy vinnig tussen die vure uitgespring*
*en alleen die groot dans in die leë kring*
*begin trap, die krygsdans van sy ras en sy bloed.*
*van onder het hulle die slagskadu in die gloed*
*van die lae vure sien swaai, maar die skrik*
*was toé om hul harte soos 'n hut, soos 'n strik*
*van taai tou; alleen hy*
*het ín sy blinde oë sien wei*
*die rooi bul van die bloed en die slag —*
*en wild gespeel in sy spiere se krag*
*voor die glansende horings en die blink snoet*
*wat bokant sy hande en oë woed.*
*So 't hy gedans . . .*
*en een het opgestaan*
*en nader aan die velling van sy wilde baan*
*getree en ook gedans; tot een vir een*
*die vrees soos 'n karos laat val en alleen*
*die danspas van sy stam ken; toe het skril*
*ook die klank van die óu lied opgetril,*
*tergend en yl soos bo die rat-tat van die skilde,*
*die lang ry vegters die hoë, wilde*
*fluit-skreeu laat hoor; en almal het gedans*
*met oë en huid in die lae glans*
*van die nagtelike vure rooi gevlek;*
*Koki vooraan: die nat bek*
*en die bulk van die bul was bo en voor*
*sy oë en ín sy oor*
*soos die dreun in 'n hol tamboer se stam.*
*waar hy steier en ruglings stort op die kam*
*van 'n wilde golf, maar hy was alleen*
*met die blou grasruigte om hom heen*
*in sy bitter dans — die skerp gras*
*en die bul van die bloed wat oor hom was;*
*hy 't geeneen gesien van dié wat dans . . .*

Ek het bewus hierdie aanhaling gekies nie omdat dit die mooiste passage in die boek is nie — wat dit betref gee

ek byna die voorkeur aan dié gedeelte waarin vertel word van Koki se laaste, eensame dans, of die lykklag van die ou meid in die skemeraand — maar omdat dit 'n hoogtepunt van die handeling vorm. Skerp plastiese besonderhede word vermeng met 'n visionêre simboliek — die rooi bul van die bloed — en die geheel vertoon 'n ineenstrengeling van beelde en klanknabootsende woorde, 'n kompleksiteit van ritmiese figure wat dit van uitsonderlike betekenis maak.

By wyse van teëstelling kies ek as tweede voorbeeld 'n suiwer beskrywe passage:

*Oor 'n groen poel wat stil en dik*
*was van die bronslaai en die warm slik*
*het Raka op die lou voormiddag geleun*
*om soos 'n bees te drink, en lui gesteun*
*van genot, die swart hande diep ingegly*
*in die meel-sagte wortels en die pappery*
*wat deur sy vingers borrel; en, toe hy sat*
*en swaar was van die suip, het hy in die koel gat*
*sy lyf laat insak, afsak, en gevoel*
*hoe die stink belle langs hom kruip en bo die poel*
*se dik room breek . . .*

Naas die beweeglikheid van die vorige aanhaling, bewonder 'n mens hier die voorstellingswyse, woordkeuse, die aandag vir besonderhede en die swaar, trae vloei van die verse. Kortom, alles is hier geheel en al adekwaat. Maar 'n mens hoor dikwels bo die vaste gang van die verhaal verse van pragtige liriese skoonheid, klein fragmentjies wat helder uitsing:

*O skoonheid van die lyf, jy slaat*
*òp uit die aarde soos die rooi vonk*
*uit die vuursteen spring; wild en jonk*
*is nog die skoonheid van die lyf op die swaar aarde*
*waaruit hy rank, hy ken sy waarde*
*nog half maar en die ver blom nog nie*
*waarheen hy groei en reik; maar dié*
*wat skoonheid en hoogheid dra as las*
*en ver verlange, is 'n vreemde ras*
*van mense en bloot aan veel gevaar . . .*

*. . . en eers toe die middagwolke weer*
*soos sneeuberge half-pad hoog teen die lug*
*gestaan het — die uur van die verste vlug*
*van die mens se vrees vir die bose nag —*
*het dertig man uitgegaan . . .*

*. . . maar daar het hy, verwate enkeling,*
*die hete middae jaaruit deurgebring*
*en uitgeswem deur die swart water*
*of roerloos gedryf met die koel geklater*
*soos van groot stroomversnellings uurlank in sy ore,*
*ruglings gestrek sy oë verblind, verlore*
*in die glansland van lug en wolk . . .*

Dit is nodig om hier nog kortliks op die verstegniek van die gedig te wys, want dit sal wel een van die vrugbaarste bronne van misverstand wees: wellig onbewus, of moontlik selfs met oorleg, het die digter vir die versmaat van sy vertelling teruggegaan na een van die oudste bekende vorme in die Dietse tradisie, nl. na die vierheffingsvers wat in die Middelnederlandse tyd, d.w.s. voordat die gesistematiseerde en op klassieke lees geskoeide metriek van die Renaissance-digters die verhoudinge verander het, in epiese sowel as in liriese poësie die reël was.

In verse van hierdie soort is die digter alleen ,,gebonde" aan die getal van vier heffings per reël, terwyl die dalings tussen die heffings van enige lengte kan wees — van een, twee, drie of selfs meer sillabes — of geheel en al weggelaat kan word sodat twee heffings onmiddellik op mekaar volg. Noukeurige ontleding van die versvorm van *Raka* — wat hier ongelukkig nie moontlik is nie — sal al die tipes aan die lig bring, terwyl die digter hom die vryheid voorbehou het om nog ingrypender variasies op die norm te gebruik.

Met hierdie slegs oënskynlik ,,primitiewe" versmaat — want vir verstokte metrici sou so'n argaïsme wel anathema wees! — bereik Van Wyk Louw wondere van verfynde en genuanseerde klank-ekspressie. Die beste bewys dat die intuïsie van die digter in sulke sake by magte is om veel beter te oordeel as die versboukundige, is die feit dat hierdie versmaat volkome aanpas by die stof. Die tradisie wil

dit nou eenmaal dat verse van korter as vyf heffings ongeskik is vir breë skildering en vertelling, en in die Europese bloeityd van die epiese poësie is die voorkeur duidelik aan die jambiese vyfvoeter of die statige aleksandryn gegee. Elke werklike digter is egter vir homself 'n wet, en die proef op die som is die gedig: 'n Mens kan met reg sê dat Van Wyk Louw van hierdie eenvoudige, byna volkse maat 'n medium gemaak het wat uitnemend geskik is sowel vir breed-opgesette beskrywing as vir beweeglike vertelling. Hy bereik in *Raka* met hierdie vierheffingsvers 'n lenigheid en gespierdheid, 'n buigsaamheid en musikaliteit wat in ons taal nie sy gelyke het nie.

Verder moet 'n mens opmerk dat die gepaarde rymwoorde aan die uiters vry geënjambeerde en wyd uitvloeiende verse net die nodige steun gee om hulle te bind en die verfynde spel van die sekondêre ritmes te beklemtoon. Dat die digter soms sg. „onsuiwer" ryme, of selfs blote assonansie-skakels gebruik, sal hom in ons tyd wel deur geen kritikus ten kwade gedui word nie.

Ten slotte nog die lastige vraag of 'n mens enige sinnebeeldige betekenis aan die gedig moet heg: dit sou, glo ek, onvrugbaar wees om op dié stadium reeds te uitvoerig te spekuleer oor die moontlikheid dat daar 'n verborge sin agter die uiterlike gegewens kan skuil. Epiese, of quasi-epiese poësie word dikwels op een of ander tyd, soms ten onregte, met 'n „betekenis" belas. Van Gorter se *Mei* is daar tot op datum glo nie minder as ses of sewe vry aanneemlike verklaringe gegee nie! En wie sal uitmaak watter uitleg die juiste is? Wat die gedig *Raka* betref, moet 'n mens in die eerste plek miskien waarsku teen enige alte voor die hand liggende uitleg wat op 'n eensydige vertolking van heersende wêreldtoestande gebaseer is. Met dergelike verklaringe sou die gedig moontlik selfs 'n „propaganda-waarde" verkry wat allermins in die bedoeling van die digter gelê het.

Vir sover 'n mens enige betekenis agter die verhaal moet soek, sou jy miskien kon sê dat Raka in hom die listigheid, arrogansie en wreedheid beliggaam van die magte — laat dit wees die groot kapitaal, die militante imperialisme, militarisme of wat jy wil — wat geestelike waardes roekeloos onder die voet vertrap. Reeds in *Die Halwe Kring* het

die digter gepraat van „óu magte wat ons krenk met die smaad van hulle jare . . ." Volgens so 'n uitleg is *Raka* in ons eie geskiedenis seker geen onbekende nie. Maar daar is ook ander moontlikhede: die verhaal sou bv. die geestelike disintegrasie kon voorstel van 'n kultuurgroep wat hom te geredelik oopstel vir vreemde invloede. So het die geheime godsdienste van die Ooster, met hul vreemde bekoring en weelderige simboliek, destyds die ondergang van die streng en sober kultuur van die Romeine voorberei . . . In die teenstelling tussen die volk wat gewillig is om Raka aan te neem en Koki kan 'n mens miskien verder die eensaamheid sien van die uitverkore enkeling te midde van die donker magte van geweld en domheid wat hom omring. Hierdie gedagte het ons reeds in verskillende gedigte uit *Die Halwe Kring* teëgekom: *Die Profeet, Ons moet die bitter taak* en *God, dat hul smaad.*

Verwant aan sommige van die oudste sagas en legendes — 'n mens dink aan die verhale van Theseus, Siegfried, Beowulf, die Christen-held, die H. Georgius en talryke ander —verskil *Raka* in één belangrike opsig van al die vorige: Koki word verslaan en die Bose bly die oorwinnaar. Hierdie gedagte is 'n belangrike nuwe tematiese ontwikkeling, en verteenwoordig miskien nog 'n verder stadium as dié wat Van Wyk Louw reeds in sy *Ballade van die Bose* gestel het. Daarin bly die bose altyd net één tree agter die goeie in die mens — dit vlug saam soos 'n vrou aan jou hand en trap op die spoor soos 'n goeie hond — maar hier kom dit één tree voor, dit oorwin die goeie. Koki was sterk . . .

*Maar Raka was sterker,* sy voet so snel
soos 'n voël, soos die wild deur die vlakte loop.
*Die swakste moes buig . . .*

Die talryke vrae wat by 'n mens opkom, moet hier voorlopig onbeantwoord gelaat word. By elke herlesing word 'n mens deur nuwe probleme en implikasies getref, en die tyd is, glo ek, nog nie daar dat die betekenis of die waarde van hierdie werk al ten volle begryp kan word nie.



# DIE BESTE AFRIKAANSE PROSAWERKE VAN DIE JAAR



ERNST VAN HEERDEN

DIE huidige Afrikaanse boeke-produksie is veral op prosagebied van indrukwekkende omvang. Minderwaardige dinge verskyn gereeld wat ten spyte van allerlei pretensies, nie volgens literêre norm beoordeel kan word nie. In die bestek wat hierdie artikel my bied, wil ek dan enigsins selektief te werk gaan en alleen maar dié werke nader beskou wat na die vorm en inhoud die stempel van 'n hoër peil as blote vertelkuns dra.

D. F. Malherbe het teen die einde van 1940 'n sterk roman gebring ,,Die Bergstroom Ruis,'' 'n verhaal uit die vroeë dae van die Kompanjie, wat 'n beeld gee van die arbeidsdrif en taaie volharding van 'n trekkerfamilie in die woeste wêreld anderkant die Drakensteinse berge. Die uitbeelding van die vader, August Fenting, is volgehoue en sterk, maar die bymotief van die broedertwis tussen die twee seuns verloop soms beredenerend i.p.v. beeldend en vloei nie altyd voort uit karakternoodwendigheid nie. Piet, die stille werker is die beeld van die rustig-arbeidsame landbouer wat voort woeker met sy stuk grond, die voortvarende Kobus daarenteen simboliseer die ewig-onbevredigbare trek instink in die volk wat steeds nuwe vergesigte wil sien oopgaan en ander landspale wil plant.

Soos in die meeste van Malherbe se romans sien ons ook hier sy voorliefde vir die kragmens, vir die dinamiese tipe wat in gespierde stryd verkeer met 'n mag buite of binne hom. Hier ook weer die verheerliking van die arbeid, die liriese ekstase oor die vreugde wat skeppingswerk bring. Hierdie roman wil in simboliese vorm die wording en die evolusie van die Afrikanervolk saamvat, en omdat dit 'n saak is wat Malherbe so ná aan die hart lê, het sy brandende oortuiging hier 'n effek-gelade hartstogtelike taalgestalte gevind. Die idee wat verbeeld word, is ten diepste verweef met milieuskildering, karakterisering en stylband. Van D. F. Malherbe veral is dit wáár wat Menno ter Braak sê, dat die

romanskrywer psigologie, taal, ekspressiemiddele in sy mag moet hê, maar sy skeppingsidee moet *hom* juis in sy mag hê, sodat die skrywer homself as dienaar kan voel van 'n wese ín hom wat hom dwing om só te skryf en nie anders nie. (Mephistophelisch, bl. 49).

Die volgende wat ek wil noem is S. Ignatius Mocke met sy „Die Belofte." Hierdie werk het 'n sterk filosofiese inslag en die introspektiewe karakteranalise van „Die Belofte" laat 'n mens onwillekeurig dink aan Charles Morgan se werke, veral „The Fountain." Verder het hierdie boek ook iets gemeen met die primordiale natuuraanvoeling, dié van die aarde wees en tog nie van die aarde wees nie, wat in Arthur van Schendel se heerlike „Angiolino en de Lente" tot uiting kom. Stilisties toon Mocke se prosa ooreenkomste met dié van C. M. van den Heever. Op sy beste skryf hy ritmies met 'n gevoel vir die sterk-deurgevoerde, ewewigtig-gefrasseerde sinsbou, gedemp en tog gespanne, ingetoë en tog jubelend. Aan die ander kant is hierdie styl nie sonder sy gevare nie: dit word soms ruggraatloos en week, te „digterlik" as u wil, die lang-uitgesponne introspeksies vervelend en die simboliek 'n enkele keer te opsetlik en bewus (bo-aan bls. 14). Ons hoor te veel van die „kloof tussen siel en siel" wat nie „oorbrug" kan word nie; verder is dit moeilik denkbaar dat Lenie met haar agtergrond tot sulke Tagoregedagtes soos op bls. 46 en bls. 55 vlg. in staat sou gewees het.

'n Rasseprobleem word deur Abel Coetzee aan die orde gestel in sy „sosiale" roman „Waarheen, Vader?" Dit is die verhaal van 'n gesiene man in die goudstad wat op 'n dag bewus word van die beskamende feit dat hy kleurlingbloed in sy are het, die gevolglike botsinge in die familie en met die buitewêreld, die aftakelingsprosesse wat met voortskrydende onverbiddelikheid aan die gang kom en die uiteindelike wanhoop wat saamgevat word in die vyf woorde waarmee hy op die vraag: waarheen gaan ons vader? antwoord: God alleen weet, my kind.

Hierdie enigsins negativistiese slot is onbevredigend en kom as eksploïtasie van die gegewe voor. Die skrywer het darem 'n sekere verpligting teenoor sy karakters; sy verhaal bly nie alleen as „sosiale" probleem nie, maar ook as

artistiek-tegniese probleem in die lug hang. Dit kan gesê word dat dié dooiepunt-einde die skrynende van die geval aksentueer, maar vir my gevoel is dit psigologies nie in orde om karakters sommer dáár te los nie. En hulle is karakters met wie ons saamleef. Die geestelike lyding van die familie, die vernederinge, die konflikte wat hulle deur maak, is alles oortuigend deurvoel en weergegee — skryf werk wat beloftevol en sterk is. Miskien gaan juis Abel Coetzee nog ons groot roman oor die tragiek van bloed vermenging skryf. Hierdie boek is dit nog nie.

Verdienstelik is Sophie Roux se derde roman „Daar sal gras oor groei," 'n vervolg op „Fyn en Broos." Tilde, die dromende kindmens, wat te broos was vir die lewe met sy realiteite, het nou geryp tot bewuste vrou. Hierdie nuwe boek bring die verdere geskiedenis van Tilde en die kunstenaar, Fritz van Manen. Die karakters wat ons reeds uit die vorige boek ken, keer terug en het meestal baat gevind by die jare wat intussen verloop het. Veral Katoo, die afgesloofde, eiesinnige moeder, het 'n vaster, oortuigender persoonlikheid geword; alleen maar haar onbegryplike geestesmetamorfose ná die ernstige siekte is vreemd. Die Duitse ingenieur, Hans Weber, wat ook om Tilde se guns meeding, het 'n kompositoriese funksie te vervul en as mens bly hy newelagtig en onomlyn. Die ander karakters is vir 'n groot deel lewende mense en ten spyte van die skryfster se onverklaarbare voorliefde vir kursiveringe wat die beeldende krag van haar taal erg in die wiele ry, beleef hulle soms mooi momente van spanning.

'n Bekende tema word deur Kootjie van den Heever in „Vreemde Vertes" behandel: 'n Kalahari meisie wat die rustige sekerheid van die plaaslewe verlaat en beswyk voor die verlokkinge van die Goudstad se skyn-beskawing. Die verhaal van haar onbesonne huwelik met 'n mynwerker en die pynlike ontgoëlinge wat die Johannesburgse lewe haar bring totdat sy liggaamlik en psigies tot berou geknak word is hoewel tradisioneel, nie onverdienstelik nie. Kootjie van den Heever kan treffend vertel met 'n nauwiteit wat geheel enal van ons Boeremense is en wat selde hinderlik word. Sy roman is egter nog te arm aan psigologiese diepte en stuwende besieling, te kroniekagtig beskrywend van styl om as beeldende prosastuk deur te gaan. Ook moet hy waak

teen sentimentaliteit en opsetlike bybring van die natuur, soos bv. waar ons 'n paar keer moet hoor van dieselfde sagte maanstrale wat oor Elsie in Johannesburg en oor haar ouers in die eensame plaaswoning skyn. Van die twee milieu's waarteen hierdie verhaal hom afspeel, is die plaas-omgewing beslis die oortuigendste geskilder.

'n Puik bloemlesing wat reeds verlede jaar die lig gesien het, is „Tussen die Engtes," 'n Afrikaanse versameling ten behoewe van Nederlandse skrywers, onder redaksie van D. B. Bosman, N. P. van Wyk Louw en W. E. G. Louw. 'n Aantal ouere en jongere skrywers het bydraes kosteloos beskikbaar gestel, en dit gee die leser 'n groot mate van voldoening om te weet dat hy elke individuele kunstenaar se eie keuse onder oë kry. Die versameling is dan ook goed verteenwoordigend van elke spesifieke talent op die gebied van prosa en poësie en kan by die onderwys as spieëlbeeld van die kenmerke en „rigtinge" van ons huidige letterkundige aktiwiteit uitnemende dienste bewys. Elke taal-liefhebber moet hierdie profyt te baat neem en 'n tweede oplaag gou moontlik maak.

Die kortverhaal as genre in Afrikaans was nog steeds die slagoffer van sy gewildheid. 'n Ieder en 'n elk het, mede as gevolg van die snelle opkoms van die ontspannings-tydskrif wat hierdie genre propageer, kortverhale begin skryf en 'n gewillige plaasruimte gekry. Gereelde nuwe bundels kortverhale is dan ook geen nuwighede meer nie. Die invloed van Abr. Jonker en C. M. van den Heever is, wat hierdie literêre vorm betref, nog groot. 'n Mens sien dit in die hortende, rammelkas-ekskursies op die gebied van die „nuwe" saaklikheid, in die geëksperimenteer met die uitbeelding van verworde stedelike tipes, in die titaniese botsing in menige boeresiel en die „kosmiese" hunkering na die sterre.

Ook J. van Melle het al met sy gelykvloerse [illegible] en onopgesmukte styl vir menige mindere broeder die voorbeeld gestel. Ná „Die Palmboom" sal ook Uys Krige wellig en tereg as model van virtuositeit en rake karaktertekening geld. By al die oordaad van temas en style wat vandag in die Afrikaanse kortverhaal beliggaam word, is daar veel wat [illegible] minder wat bo die middelmaat uitstyg en 'n handjievol wat literêr verantwoord is en meer dan net 'n belofte inhou.

Van een nuwe en twee gevestigde skrywers wil ek vlugtig die jongsverskene kortverhaalwerk oorsien.

„Die Gerf" van M. I. Murray is 'n eersteling wat gekenmerk word deur 'n menseliefde en 'n pretensieloosheid wat met een woord weldadig aandoen. Hier geen verfraaiinge van styl nie, maar die trefkrag van die eenvoudige, saaklike woord wat die draer word van fyn-deurvoelde impressies van menslike geluk en leed. 'n Mooi stemmingstuk is die inleidende „Idille" — 'n soort bo-persoonlike, onreëele lewensbeeld van twee mense wat op 'n boottog op die rivier 'n hoër geestelike ervaring deelagtig word. Dit word 'n paradysvreug van twee wesens wat die aarde en die hemel liefhet, 'n huiwerende wete dat die wêreldliefde binne hul eie harte ingeperk lê.

Vry van sentimentaliteit is die treffende verhaal van die ou Oom wat die Voortrekker-fakkelloop op 'n eensame pad sien verbygaan: „Ontwaking." Met eerbied en idealisme geskrywe, het hierdie verhaal 'n innige eenvoud en 'n psigologiese diepte wat lank in 'n mens se herinnering bly. Strak van bou en knap van milieu-skildering is die bittere stadsverhaal van die straatmusikant wat na 'n mislukte dag die barmhartigheid van 'n straatvrou deelagtig word en in wie se dankbare hart die bede kom dat God haar sal beloon. Die orige verhale het meestal ook kenmerke wat as belowend aangemerk kan word. Met verdieping van haar talent en 'n inniger besef van haar besondere gebied wat tema en motief betref, sal M. I. Murray nog veel mooi werk kan lewer.

Die jongste boek van Boerneef, „Stad en Land," word in twee dele verdeel. Die eerste bevat 'n sewetal stadsketse wat opnuut die bewys bring van die skrywer se besondere gawe om die eenvoudig-treffende fyn waar te neem en raak uit te beeld. Die paar stukke wat gaan oor die patetiese doen en late van 'n aantal teringlyers in 'n sanatorium, het soms 'n ondertoon van bitterheid en verbete lotsverwensing wat soos 'n makabere lag agter die nugtere woorde en die speelse dialoog opklink.

Anders van stemming is Deel II. Hier is ons op die klein dorpie onder die boeremense of op die plaas by die volkies. Die sketse oor Hans Saal is die beste, so suiwer van aanvoeling wat die Hottentot-mentaliteit betref, so pittig en kleurig van idioom, so innig van ontroering by die mens-

likheid wat agter die bruin bakkies verborge lê. In watter ander taal ter wêreld sou 'n mens kan sê? „Jy wat Oelies Kraanvoël is, praat of ek jou kleingoed is. Jy ens g'n eers 'n ou mens nie, maar jy sal nog jou doekom kry. As jy nie met my anners praat nie, sal ek my doepa gooi en vir jou so vaslê dat jy na horing ruik . . . ." (50).

En hoe „Afrikaans" is Boerneef tog! Dit is net 'n woord of 'n frase of die stilte tussen woorde, maar dit is ons eie mense wat daar staan! Mooi kom ook die verhouding tussen baas en werksvolk uit: waardig en belangstellend, met 'n innige openhartigheid wat nooit stuitlik word nie. Dit is die wêreld van die eenvoud wat ons in hierdie sketse kry, van die liewe, goeie, menslike dinge: 'n ou jong se liefde vir sy voorbok, boontjiesop en varkspek en growwe brood by die vuur, ou Mal Betjie se sorg vir Vaalgesig en Lelik en Kleinskaap en ons aller vrese en jammerte voor die dood . . . .

P. de V. Pienaar se „Die Oorlogskind e.a. Verhale" is somber en pessimisties met die aksent op die mense geestelike en liggaamlike lyding. Sterk is die sosiale deernis met 'n verworde maatskappy wat hier uit menige bladsy spreek en sterk ook die vermoë om die mens as lydende wese uit te beeld. Maar vir my gevoel hou die oordaad van heftige emosies die gevaar van 'n verskraling in. Byna alles is hier elementêr-tragies met grade van minder of meerdere hewigheid, maar wat 'n beperkte gevoelscala bly dit per slot van rekening tog nie. Juis die opgeskroefdheid werk enerverend op die leser en stilisties bring dit i.p.v. spanning 'n spanningloosheid te weeg. Op sy verdienstelikste is Pienaar in die eenvoudige verhaal vol milde menslikheid en simpatie met dié wat swaarkry in die lewe. 'n Goeie voorbeeld is „Die Hond."

'n Vlugtige en uit die aard van die saak onvolledige oorsig van die jaar se prosa lewer dan tog die bewys dat die voortreflike selfs in 'n kort tydsbestek nie seldsaam is nie. Ons ouere skrywers is nog steeds nie uitgeskryf nie; vir baie lê die arbeidsjare nog voor en onder die jongeres is daar beslis talent wat aanmoediging verdien. As elke leser front teen kritiekloosheid wil weer en langsamerhand sy eie norm van literêre waarde begin opbou, sal ook die peil van ons prosa daar veel baat by vind.

# DIE AFRIKAANSE DRAMA, 1940-1941

□ □ □ □ □ □ **M. P. OLIVIER BURGERS**

As 'n mens in dr. Nienaber se lys die toneelwerke naslaan wat tussen September 1940 en Augustus 1941 verskyn het, dan lyk die oes nogal groot. Dis egter lank nie alles koring nie. In ons romans en kortverhale is ons geneig om die verskil te beklemtoon tussen lektuur en literatuur, tussen blote leesstof en kunswerke. Die lyne wat hierdie groepe skei moet ons deurtrek tot in die drama, sodat daar verskil gemaak kan word tussen blote opvoermateriaal en waar agtige dramatiese kuns.

,,Wanneer die Blare Val" en ,,Die Kwaal" van F. W. Boonzaaier, ,,Die Applikant en ander Samesprakies," deur M. H. Pienaar, ,,Kerrievleis en Kerrierys" van G. Lampen en die vier toneelstukkies van A. J. C. Meiring vir Kinders (,,Op die Pad van Suid-Afrika," ,,Parlementsitting," ,,Die Afrikaanse Boom" en ,,Klein Helde") — dis alles blote opvoermateriaal, soms nogal van swak gehalte.

Effens hoër staan Meyer de Villiers se ,,Eer". Aan die begin maak die stuk 'n mat indruk: daar is min karaktertekening, en die tonele mis hegte bou en spanning. Geleidelik kom daar verbetering, en sommige van die latere tonele kan as taamlik geslaag beskou word. Hierdeur bly sekere karakters egter onoortuigend, en die leser word gehinder deur die taal, wat soms net van so'n aard is dat dit uit die toon val en die atmosfeer verbreek.

Bokant die lae vlak van die eerste groep staan ook die kleurryke ,,Willem Adriaan van der Stel" van [illegible]. Die gedagte om W. A. van der Stel die [illegible] te maak, het seker al by meer as een skrywer opgekom. Of W. A. langs sy noodlottige en minder edele karaktertrekke ook nog genoeg grootse en [illegible] elemente in sy samestelling gehad het om hem geskik te maak vir so 'n hoofrol, sal deur baie betwyfel word. [illegible] teken hom as 'n bewonderaar van die grote Lodewyk van Versailles, en as 'n aspirant Roi Soleil op klein skaal. Deur die metodes wat hy toepas om sy heersersideaal te [illegible], [illegible] hy sy eie ondergang. Hierdie werk [illegible]

groot dramatiese geheel-eenheid nie. Daarvoor is daar te veel karakters, wat slegs fragmentaries bly, en geen strakke toegespitsheid op een doel, helder gesien, nie. Die slot maak 'n swak indruk; en alhoewel daar etlike goeie tonele in die werk is, laat die geheel 'n mens met 'n effens verwarde indruk agter.

Alleen twee werke van die hele oes kom in aanmerking vir beskouing as waaragtige dramatiese kuns, en dis die bundels eenbedrywe van Uys Krige en J. F. W. Grosskopf; en van dié twee staan Grosskopf kop-en-skouers bo, hoofsaaklik omdat Krige soms meer aandag gee aan vertoningselemente as aan die essensieel dramatiese, en ook omdat hy nog nie geleer het om sy stukke so heg en kompak te bou as wat Grosskopf syne bou nie.

Krige se bundel bevat „Die Wit Muur," „Die Skaapwagters van Bethlehem" en „Die Arrestasie."

„Die Wit Muur" gee die verhaal van Japie Greyling, wat bekend is uit Jan Celliers se gedig. Wat treffend mooi is in die stuk is die digterlike voorstelling van die wit muur, waarteen Japie geplaas word vir die teregstelling. Die toenemende lig van die opgaande son op die muur se skitterende vlak verleen 'n merkwaardige simboliese krag aan Japie se heldedaad. Maar hiermee is ook die belangrikste gesê in verband met die werk. Die toneelinrigting laat iets te wense oor; die gang van die kruisverhoor is swak; en die tekening van die twee Engelse offisiere nie juis oortuigend nie.

„Die Skaapwagters van Bethlehem" is 'n Kersnagdrama. Drie herders, wat wag hou by die skepe, verneem van 'n vierde, wat na die herberg gestuur is, dat 'n vreemdeling in die herberg die koms van Christus voorspel het. Dan sien hulle die ster en hulle volg dit na waar hulle die Kind sal vind. Die vervanging van die Engele deur 'n vreemdeling in 'n herberg sal die gewone leser as vreemd tref, en dit bemoeilik ook tot 'n mate die uitbeelding van die „wonder" wanneer die herders besef dat die Christus gebore is. Aan die ander kant pas die bewerking van die wonder deur middel van die ster weer geheel-en-al by die realisties-digterlike siening van die herders. Teen die slot speel die skrywer

los en vas met die toneelgebondenheid van die gewone verhoog op 'n manier wat eintlik alleen in die rolprent en in die radiodrama moontlik is.

Die derde stuk is die verhaal van 'n arrestasie wat nie plaasgevind het nie. In 'n ou Kaapse huis in die distrik Stellenbosch in die jaar 1706 vergader ses vrouens, wie se mans, verloofdes of kinders almal betrokke is in die opstand teen W. A. van der Stel. Op soek na die mans, met die doel om hulle in hegtenis te neem, kom kaptein Hasewinkel op die vrouens af, maar hulle weier almal fier om iets te vertel. Daar is etlike tonele en elemente in die stuk wat goed geslaag is: die inleidingsgesprek, die toneel waarin die vrouens hoor van die dreigende arrestasie, en dele van die slot, bv. die toneel waar die kaptein 'n man in die kas verwag, en slegs 'n seun ontdek. Mooi ook is die kontraste tussen sommige van die vrouens, alhoewel hulle nie altyd oortuigend bly nie.

Die stuk word verder beskadig deur twee dinge: gebrek aan kernagtige inperking, en die feit dat die skrywer hom laat verlei tot oppervlakkige uiterlike vertoon. Sommige tonele is veels te lank (die skrywer sê self van een toneel dat dit maar weggelaat kan word!); die episode met die Franse woorde, en die drinkery van mev. Elberts is oorbodig. En dan die vertonerigheid: Die rokke, die houdings, die toneel wat soos 'n skildery uit die 18de eeu moet lyk, en die slotverskyning van mev. Van Zyl. Die visuele element, wat in „Die Wit Muur" gestyg het tot 'n hoogtepunt van simboliese krag, het hier bly steek in blote spektatoriale vertoon.

Jammer dat Krige nie van sy beter dramaties-digterlike werk, soos „Die Gees van die Water," laat opneem het in die bundel nie.

Die beste het gebly vir die laaste: „Die Klipdolk en ander Kort-spele," deur J. F. W. Grosskopf. Die bundel bevat twee eenbedrywe: „Die Klipdolk" en „Oorlog is Oorlog," en twee hoorspele vir die radio, „Blinde Liefde" en „Die Poskoets in die Rivier."

Kenmerkend van Grosskopf se kort spele is die konsentrasie op die allerbelangrikste in 'n paar oomblikke van hoogspanning in die lewe van 'n groep karakters. Soos hy dit self in sy voorwoord stel: „daar (is) menslike motiewe

wat in die kort-spel (ook vir die leser) met aangrypender raakheid en beknoptheid uitgebeeld kan word as wat in die meer omstandig beskrywende en vertellende prosa moontlik is. Vir die skrywer in alle geval, al mag hy nie náby sy eie ideaal van volmaaktheid kom nie, is daar geen boeiender onderneming as om 'n stukkie mense-noodlot met die uiterste spaarsaamheid van middele, in woord en wederwoord alleen, treffend en afgerond te probeer uitbeeld nie."

In „Die Klipdolk" het ons 'n „verhaal-tema in dramatiese vorm": die verhaal-tema van botsing en verwydering tussen 'n seun en sy vader, en die toenadering tussen die vader en die vriendin van die seun. Die hele verhaal is saamgepak in die eerste ontmoeting tussen die vader en die vriendin, en die beste in die stuk is die karakter-teenstelling tussen die lewenswyse vader, met sy skuldgevoel, en die meisie, eensaam en agterdogtig, en hulle geleidelike toenadering tot mekaar. Swak elemente in die verhaal is die onverklaarbare vraag waarom die vriendin nie geweet het van die versoening tussen vader en seun nie, en die feit dat die seun, soos hy geskets word, nie die indruk van 'n sterk of belangwekkende karakter maak nie.

Veel hoër staan „Oorlog is Oorlog," waarin die dramatiese behandeling van stof uit die Anglo-Boereoorlog vir die eerste keer 'n hoogtepunt van ontroerende tragiek bereik. Hier geen beroep op volksgevoelens, geen patriotiese kantkiesery nie. Die kunstenaar het uitgestyg bo die tydsomstandelike tot die algemeen-menslike, en bo die tydelik weemoedige tot die groots-tragiese.

Rachel, 'n Vrystaatse meisie, ontdek in die Engelse offisier, wat gestuur is om die plaashuis, waar sy en 'n siek tante woon, af te brand, 'n Kolonialer met wie sy vroeër op intiem-vriendskaplike voet verkeer het. Die oorlog het egter tussen hulle gekom. Terwille van die verlede en terwille van die siek tante besluit die offisier, 'n man van edele inbors, om die huis nie af te brand nie, en vra hy slegs of sy prisonier vir 'n tydjie in die huis mag rus. In die prisonier ontdek Rachel, wat beloof het om die gevangene nie te help ontsnap nie, 'n Vrystaatse burger aan wie sy al byna die ja-woord gegee het. Die burger kan geen morele verpligting sien waarom Rachel haar belofte moet hou nie. Oorlog

is oorlog. Hoe Rachel eers vasstaan, dan weifel en eindelik 'n mes naderstoot sodat die prisonier homself kan bevry; hoe die offisier te gou terugkeer en in die voorportaal, agter die skerms, deur die desperate burger doodgemaak word; hoe Rachel besef dat die oorlog met sy vernietiging van die edele ook tussen haar en die burger gekom het met die onverbiddelikheid van die noodlot en hoe sy hom wegstuur — dit alles word afgespeel in enkele bladsye van een van die kragtigste dramas wat ons besit.

Uit 'n vergelyking van hierdie stuk met „In die Wagkamer," blyk hoe Grosskopf se kuns geryp het. Die toevalligheid, wat in die ouer stuk effens gehinder het, is hier ook aanwesig, maar in veel kleiner mate, grotendeels vervang deur die waarskynlikheid. Die karakters is met vaster hand geteken, en daar is minder van die melodramatiese aanwesig en meer van die tragiese.

Dat Grosskopf hoorspele gaan skryf het is interessant. Etlike jare gelede het hy nog die visuele element in die drama beskou as baie belangrik. In 1938 is hy egter gekies as een van die beoordelaars in verband met 'n hoorspelprysvraag. „Met beswaarde gemoed," skryf hy, „het ek die beroep aanvaar, omdat ek nie eens 'n radiostel besit het nie, en van die moontlikhede van drama deur-die-gehoor-alleen maar min geweet het. So was ek verplig om vir myself die vereistes van die *hoorspel*, teenoor dié van die tradisionele skouspel, uit te pluis." Hy het besef dat die hoorspel noodwendig sekere beperkings moet hê, „maar ook weer wyer moontlikhede as die verhoogdrama. Uit hierdie dinkwerk is die onweerstaanbare versoeking tot selfdoen gebore" — en so het die stukke ontstaan.

In „Blinde Liefde" merk 'n mens nog nie veel van die „wyer moontlikhede" wat die radiodrama aanbied nie, behalwe dat daar 'n geringe toneelverskuiwing plaasvind, en dat daar 'n toneel aangedurf word, wat so intiem is dat dit op die verhoog sonder twyfel sou misluk. In die hoorspel, met die atmosfeer van die huiskamer, en die afwesigheid van 'n groot gehoor in die onmiddellike nabyheid, kan 'n groter mate van intimiteit geskep word; en so iets vind ons in die toneel in „Blinde Liefde," waar die blinde Hendrik deur middel van die tassin die liggaamlike skoonheid van Machteld probeer gewaar en waardeer. Miskien is dié deel

te gewaag vir die meeste luisteraars — iets wat by die uitsending tot mislukking kan lei. Waartoe die medium van die hoorspel wel uitstekend geblyk het, is die uitbeelding van die gedagtelewe van die blinde.

Ander kritici het al gewys op die melodramatiese trekke, die weeïge in die verhaal, waarin 'n gesonde, lewenslustige meisie beweeg word om 'n blinde bo 'n siende te verkies as huweliksmaat. Assulks is dit dan ook nie heeltemal bevredigend nie, al sluit dit op merkwaardige wyse aan by die tema van „Die Peswolk," die verheerliking van die edele, idealistiese mens bo die meer materialistiese mens.

In „Die Poskoets in die Rivier" het die skrywer wel deeglik gebruik gemaak van die wyer moontlikhede van die hoorspel: Die gebruik van stemkontras; die verskil tussen naby en ver voor die mikrofoon, tussen voorgrond en agtergrond, intimiteit en afstand, simpatie en antipatie, en ook die beweeglikheid of veranderlikheid van „toneel." Dis 'n stuk wat nòg op die verhoog nòg in die vorm van 'n klankfilm aangebied kan word.

Die handeling vind plaas in 'n poskoets wat in 'n donker nag in 1887 op pad is van Kimberley se diamantvelde na die pasgestigte Johannesburg. In die „ramhok van ongeregtigheid" is van die skuim van die diamantvelde verteenwoordig, 'n vyftal wat saam met die gemoedelike koetsier die agtergrond vorm. In die voorgrond maak ons kennis met 'n edeler mens, Van Wyk, wat die vertroue gewen het van die sewende reisiger, die Bolander, wat voortswerf onder 'n dwanggevoel, byna 'n obsessie, om die man Clark die „laggende gierigaard" wat sy vrou verlei en tot die dood verwaarloos het, te vind, en haar dood te wreek. Waar 'n agtste persoon later in die donker poskoets stap, en ons 'n twee kort voorvalle gewaar dat dit Clark is, styg die spanning tot breekpunt. Ook vir die Bolander, wat, wanneer die poskoets deur die vol rivier aan die grens worstel, sy mes trek en die middel word van die lewensnoodlot om Clark te straf. In die rivier ontsnap hy en laat vir die onthutste reisigers die lyk van Clark om verward oor te roep. Die kalme Van Wyk besef dat die Bolander 'n roeping gehad het, en stel die saak weer in die regte perspektief soos Fortinbras aan die end van „Hamlet."

Besonder goed het Grosskopf daarin geslaag om die vuile ruheid van die agtergrond met realistiese krag uit te beeld, en om die karakters skerp te teken in hulle kontraste met mekaar en reaksies op mekaar. Weer merk ons dat die toeval plek gemaak het vir die waarskynlikheid — soek die Bolander nie al jare lank na Clark nie? — en die melodramatiese vir die tragiese. Die obsessie van die Bolander, en sy eie oortuiging van hy die middel in Hoër Hand is om Clark te straf, word so uitgebeeld dat dit die indruk maak van die Griekse noodlotsdwang.

Van die vier stukke in Grosskopf se bundel het twee m.i. bly steek duskant die „ideaal van volmaaktheid"; maar die ander twee, „Oorlog is Oorlog" en „Die Poskoets in die Rivier," is nie alleen die beste wat in die afgelope jaar gepubliseer is nie, maar ook werke van uitstaande gehalte, 'n verryking van ons literatuur en ons geesteslewe, waarvoor ons dr. Grosskopf dankbaar bly.



# BOEKSKEMAS

TOT 'n paar jaar gelede is daar gedurig gekla dat die Afrikaners nie lees nie, en uitgewers het swaarbelaaide boekrakke gehad, maar weinig kopers. Tog is skrywers en uitgewers se harte af en toe verbly as een van hulle boeke vir die skole voorgeskryf is. Om nie te oordryf nie, moet darem gesê word dat daar vir goeie Afrikaanse boeke steeds 'n redelike aanvraag was.

Vandag is die uitgewers in 'n baie goeie stemming, want die meeste van hulle boeke verdwyn gou uit hulle winkels: die Afrikaner „verslind" alles wat hy in die hande kry. Die letterkundiges raak bekommerd as hulle sien *watter* boeke die meeste byval vind, en deur sommige lesers wat skuldig voel oor hulle slegte smaak, word die letterkundiges vir „snobs" uitgeskel. Sommige uitgewers kwel hulle dan ook nie oor *wat* die mense lees nie — as hulle maar lees!

Daar sal wel verskillende verklarings te vind wees vir die skielike leeslus by die mense, maar een van die oorsake is ongetwyfeld die behoefte wat by hulle aan boeke geskep is deur die biblioteekskemas van verskillende uitgewers. In werklikheid is daar vandag geen belangrike uitgewer wat nie sy eie skema het nie.

In die verlede is daar al dikwels intekenare gewerf vir 'n werk of 'n reeks werke, maar baie suksesvol was die pogings nie. So het Boniface al in 1828 rondgeloop om die Kapenaars oor te haal om in te teken op sy boek [illegible] sodat hy 'n uitgewer kon vind. Ons eerste Afrikaanse uitgewersmaatskappy, D. F. du Toit & Co. van die Paarl, het „Di Afrikaanse Boekvereniging" in die lewe geroep, met „di doel om in di behoefte an goeie lektuur ver ons Afrikaners te voorsien. Elke intekenaar betaal 10/- per jaar (vooruit) en ontvang daarvoor een Exemplaar van boeke deur ons uitgegee." *Di Geldduiwel* van Cachet is [illegible] as „Twede Boek voor 1882" aan lede gestuur.

Hierdie en ander skemas het egter nie ingang by die volk gevind nie, totdat mnr. H. Roux, bestuurder van De

Volksblad-Boekhandel, Bloemfontein, in 1936 met Ons Eie-Biblioteek-Skema voor die dag gekom het. So voorspoedig het dié skema gevaar, dat die intekenare in 1939 die getal 9,000 oorskrei het! As gevolg van die besondere welslae van hierdie skema, het Die Volksblad in 1940 'n nuwe reeks aangepak: Die Tweede Trek-Reeks, 'n serie populêr-wetenskaplike leesboekies waarin alle volksvraagstukke op deskundige wyse behandel word.

Die Burger-Boekhandel, Kaapstad, het ook 'n „Eie Biblioteekskema," en het verder verskeie reekse uitgegee, soos die Versamelde Werke van Langenhoven (14 dele), waarvan reeds 8,000 stelle in omloop is, die Versamelde Werke van De Waal met 5,000 stelle verkoop. Gedurende 1938 — Eeufeesjaar — is 'n aanvang gemaak met Ons Geskiedenis-Serie, waarvan reeds 16 dele verskyn het. Hierdie stel het besonder in die smaak geval, en kan beskryf word as 'n ideale en gewilde volksbiblioteek. Om die 25-jarige bestaan van die Nasionale Pers te vier, word 'n spesiale serie van 12 boeke onder die titel Ons Kwarteeu-Serie uitgegee — drie dele het reeds verskyn.

Die Unie-Volkspers-Boekhandel het in 1939 begin boeke uitgee, en daardie jaar nie minder as 30 boeke gepubliseer nie. Ook hierdie firma beskik oor 'n Boekeskema, en bied stelle van ses boeke aan teen 30/- per stel.

Gedurende sy tweejarige bestaan het die Sakbiblioteek van die Afrikaanse Pers Bpk., Johannesburg, 25 boeke gepubliseer, waarvan etlike reeds 'n tweede druk beleef het. Hierdie skema van die Afrikaanse Pers Beperk, was 'n baanbreker op sy gebied, want dit strewe daarna om in die groot behoefte aan Afrikaanse ontspanningslektuur te voorsien, 'n behoefte wat nog altyd bevredig moes word met Engelse en Amerikaanse speur-, avontuur- en liefdesverhale. Met een boek per maand, teen 'n prys wat elkeen kan bekostig, beskik die Sakbiblioteek reeds oor duisende intekenare.

Die Transvaler-Boekhandel is besig om 'n biblioteekskema van dieselfde geaardheid as dié van die Volksblad-Boekhandel, op te bou, en maak goeie vordering. Eersdaags gee hierdie firma 'n Avontuurreeks uit, 'n reeks wat spanningsverhale met 'n gesonde en leersame strekking sal bevat. Die Patriot-Vereniging vir Afrikaanse Teksuitgawes se boeke

word ook deur die Transvaler-Boekhandel uitgegee. Die aantal intekenare op hierdie reeks is nie bevredigend nie — 'n bewys dat ons volk nog nie opgevoed is om werke van letterkundig-wetenskaplike aard te waardeer nie. Waar is ons onderwysers? Verkeer ons volk dan nog in die melkstadium?

Die firma J. L. van Schaik Bpk., Pretoria, het in die eeufeesjaar 'n begin gemaak met die Monument-Reeks: dit bevat boekies van populêr-wetenskaplike aard. Dit is 'n reeks wat baie byval vind by die publiek.

Die jongste boekskema is dié van die Unie-Boekhandel (Edms.) Bpk., Pretoria. Dit word genoem die Springbok-Biblioteek, en beoog die geleidelike opbou van 'n biblioteek van verdienstelike Afrikaanse romans (9 per jaar) en kortverhale (3 per jaar) — dus één boek per maand. Die plan is om later ook gedigte, letterkundige kritiek, filosofie, geskiedkundige en populêr-wetenskaplike werke uit te gee, maar hiervoor sal opnuut intekenare gewerf word.

Intekenare kry die voordeel van die verminderde prys van 4/6 teenoor 5/6 per boek, die gewone kleinhandelprys. Die dele van die „Biblioteek" sal eenvormig wees, afgesien van die lengte van die manuskrip.

Hoewel daar ook werk van bekende skrywers in die reeks verskyn, wil die skema hoofsaaklik goeie werke van ons jongere skrywers (soms ook onbekende skrywers) uitgee om hulle op dié manier aan te moedig.

Die Unie-Boekhandel het 'n roman-wedstryd uitgeskryf vir die Springbok-Biblioteek, en mej. Elise Muller het die eerste prys van £100 verower met haar roman *Ek, 'n Samaritaanse Vrou*. Dis 'n roman met 'n godsdienstige tema. Elise Muller is 'n 22-jarige predikantsdogter. Die tweede prys (£75) is toegeken aan dr. J. R. L. van Bruggen vir *Die Gerig* — 'n sielkundige roman wat handel oor die innerlike stryd van 'n teruggekeerde krygsgevangene; en die derde prys (£50) is verower deur Kootjie van den Heever met *Skagte* — 'n roman oor die mynwerkers. Spesiale melding van verdienstelikheid is gemaak van die romans van N. A. Potgieter (*Oorwinning*) en A. L. Conradie (*Laura*). Die beoordelaars was prof. G. Dekker en prof. M. S. B. Kritzinger.

P. J. N

# DIE AFRIKAANSE BOEK IN 1941

Boeke wat verskyn het vanaf 15 Augustus 1940 tot 15 Augustus 1941.

Saamgestel deur P. J. NIENABER.

## ROMANS EN VERHALE

1.—BONSELS, W.: „Die Oerwoud roep." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 238 bl. 8¼ x 5½. 6/6. 10-2-41.

2.—BOYCE, MAGDA: „Die ontblote swaard." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 300 bl. 7¼ x 5½. 6/6. 24-4-41.

3.—BRINK, DEWALD: „Die Hoogste troef." Afrikaanse Pers Bpk., Johannesburg. 206 bl. 6½ x 4¼. Jan. 1941. 2de druk. 3/9.

4.—BRINK, DEWALD: „Weer die Ridder." Afrikaanse Pers Bpk., Johannesburg. 6½ x 4¼. 3/9. Febr. 1941. Uit druk.

5.—CHADWICK, W. S.: „Terrie op die Wildspoor." Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 141 bl. Geïll. 7¼ x 5d. 4/3. 2de druk. Aug. 1940.

6.—COETZEE, ABEL: „Waarheen Vader?" Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 185 bl. 7½ x 5½. 4/9. Maart 1941.

7.—FLAUBERT, GUSTAVE (oorgesit in Afrikaans deur dr. W. E. G. Louw). „Die Legende van die heilige Julianus. Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 43 bl. 9¼ x 6. 3/9 Sept. 1940.

8.—FOUCHE, DONALD: „Onheil op Kransfontein." Afrikaanse Pers Bpk., Johannesburg. 195 bl. 6½ x 4¼. 3/9. Okt. 1940.

9.—FRIEDENTHAL, J. M.—„Die Vlermuis." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 285 bl. 7½ x 5½. 5/9. Nov. 1940.

10.—FRIEDENTHAL, J. M.: „Die Wapad is my woning." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 278 bl. 7½ x 5½. 5/9. Nov: 1940.

11.—„Die Doodsengel op die Waspoor." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 2de druk. 323 bl. 8 x 5½. 6/-. Des. 1940.

12.—GELDENHUYS, C. H.: „Anton." Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 228 bl. 8½ x 5½. 5/6. Nov. 1940.

13.—GEWERS, ANTON: „Vier moet sterf." Afr. Pers Bpk., Johannesburg. 199 bl. 6½ x 4¼. 3/9. Sept. 1940.

14.—GEWERS, ANTON: „Die Geheim van die Slepende Voetstappe." Afr. Pers Bpk., Johannesburg. 203 bl. 6½ x 4¼. 3/9. Mei 1941.

15.—GROENEWEG, J. J.: „Vallei van die Newels." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 199 bl. Geïll. 7½ x 5½. 5/6. 16-10-40.

16.—GROENEWEG, J. J.: „Wraak van die Toeareg." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 217 bl. Geïll. 7½ x 5½. 5/6. 26-10-40.

17.—GROENEWEG, J. J.: „In twee Wêrelddele. J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 244 bl. Geïll. 7¾ x 5½. 6/-. 1-7-41.

18.—HEEVER, C. M. VAN DEN: „Laat Vrugte." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 2de druk 385 bl. 7½ x 5½. 6/9. Des. 1940.

19.—HEEVER, KOOTJIE VAN DEN: „Moordkuil." Afr. Pers Bpk., Johannesburg. 158 bl. 6½ x 4¼. 3/9. Maart 1941.

20.—HEEVER, KOOTJIE en GIEL VAN DEN: „Meule van die Dae." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 195 bl. 7½ x 5½. 5/-. Febr. 1941.

21.—HEEVER, KOOTJIE VAN DEN: „Vreemde Vertes." Nas. Pers Bpk., Kaapstad 215 bl. 7½ x 5½. 6/-. April 1941.

22.—HENNING, P. H.: „'n Boer in Argentinië." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 286 bl. Geïll 7½ x 5½. 6/6. Nov. 1940

23.—JANSEN, M. M.: „Die Erfenis." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 227 bl. 7½ x 5½. 5/3 Okt. 1940.

24.—JOELSON, ANNETTE: „By Helam aan die Rivier." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 170 bl. $7\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 6/-. 14-12-40.

25.—JORS: „Uit die Dagboek van 'n Pennelekker." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 193 bl. Geïll. $8\frac{1}{4}$ x $5\frac{1}{2}$. 6/-. 10-12-40.

26.—KUIT, ALBERT.— „Transvaalse Verskeidenheid." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 204 bl. Geïll. $7\frac{3}{4}$ x $5\frac{3}{4}$. 6/-. 1-10-40.

27.—LUTTIG, HELMUTH: „Die Nasleep." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 233 bl. $7\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 6/-. Mei 1941.

28.—MALHERBE, D. F.: „Die Profeet." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 273 bl. $7\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 2de druk. 7/-. Des. 1940.

29.—MARITZ, ESTHER: „Verskrikking op Ouplaas." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 313 bl. $7\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 7/-. Febr. 1941.

30.—MEIRING, RUDOLF: „Die Standbeeld in die Tuin." Afr. Pers Bpk., Johannesburg. 198 bl. $6\frac{1}{2}$ x $4\frac{1}{4}$. 3/9. April 1941.

31.—MELLE, J. VAN: „Venster aan die Straat." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 170 bl. $7\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 5/6. Aug. 1940.

32.—MIKRO: „Kaptein Gereke." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 3de druk. 207 bl. $7\frac{1}{2}$ x 5. 5/3. Des. 1940.

33.—MIKRO: „Kompartement 1001E." 2de druk. Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 232 bl. $7\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 4/9. Des. 1940.

34.—MOCKE, S. I.: „Die Belofte." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 117 bl. $7\frac{5}{8}$ x $5\frac{3}{8}$. 5/6. 5-7-41.

35.—MOCKE, S. I.: „In die Vuurlinie." Afr. Pers Bpk., Johannesburg. 207 bl. $6\frac{1}{2}$ x $4\frac{1}{4}$. 3/9. Des. 1940.

36.—NEL, JEANETTE: „Annabella," Nasionale Pers, Beperk, Kaapstad. 126 bl. $7\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 5/-. Sept. 1940.

37.—NIEKERK, ADRIAAN VAN: „Nuwe Weë." Afr. Pers Bpk., Johannesburg. 175 bl. $6\frac{1}{2}$ x $4\frac{1}{4}$. 3/9. Nov. 1940.

38.—NIEKERK, ADRIAAN VAN: „Die Skurk van die Verhaal." Afr. Pers Bpk., Johannesburg. 168 bls. $6\frac{1}{2}$ v $4\frac{1}{4}$. 3/9. Junie 1941.

39.—OBERHOLZER, M. A.: „Nietige Mense." Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 161 bl. $8\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 6/9. Aug. 1941.

40.—OTTO, Paul E.: „Die Geheim van Toelare." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 197 bl. $7\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 5/-. Mei 1941.

41.—PIENAAR, Dr. P. de V.: „Oorlogskind en ander Verhale." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 144 bl. $7\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 5/-. Des. 1940.

42.—PIET, OOM: „Ontnugter." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 131 bl. $7\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 5/-. Sept. 1940.

43.—PIETERSE, H. J. C.: „Oom Kasper se Wonderwerk." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 103 bl. $7\frac{1}{4}$ x $5\frac{1}{4}$. 2/-. Junie 1941.

44.—POST, JOHANN VAN DER: „Die Ridder." Afr. Pers Bpk., Johannesburg. 176 bl. $6\frac{1}{2}$ x $4\frac{1}{4}$. 3/9. Aug. 1940.

45.—REDELINGHUYS, H. J. M.: „Die Uiterste Draai." Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 279 bl. $8\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 7/-. Julie 1941.

46.—ROUX, SOPHIE: „Daar sal gras oor groei." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 375 bl. $7\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 6/-. Junie 1941.

47.—SMIT, MAGDA: „Hersenskim." Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 178 bl. $8\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 6/9. Aug. 1941.

48.—STEYN, FRITZ: „Die Laaste Passasier en ander Verhale." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 236 bl. $7\frac{1}{4}$ x $5\frac{1}{2}$. 5/6. 24-5-41.

49.—STEYTLER, H. DU P.: „Rotse-Toe." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 185 bl. $7\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 5/6. Sept. 1940.

50.—THERON, MIEMIE LOUW: „Die Reënboog in die Wolke." Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 242 bl. $8\frac{1}{2}$ x $5\frac{1}{2}$. 5/3. Aug. 1940.

51.—THEUNISSEN, M. H.: „Vakansie-Avontuur." Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 67 bl. $7\frac{1}{4}$ x 5. 2/3 en 3/6. Junie 1941.

52.—TOIT, KAY DU: ,,Ilse Naudé." Unie-Volkspers Bpk, Kaapstad. 172 bl. 7¼ x 5. 4/6 en 6/-. Julie 1941.

53.—TOIT, Dr. S. J. DU: ,,Kinders van die Noorderlig." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 131 bl. 3/6. Okt. 1940.

54.—VENTER, EMMA D. M.: ,,Ou Kamferboom." Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 164 bl. 8½ x 5½. 5/-. Nov. 1940.

55.—VILLIERS, P. DE: ,,Die Predikantsvrou van Mynfontein." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 238 bl. 8½ x 5½. 7/-. 24-12-40.

56.—VOS, HELENE DE: ,,Binne die ou Ringmuur." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 171 bl. 7¾ x 5½. 6/-. 19-5-41.

57.—WALT, ELLA ELOFF VAN DER: ,,Die Anker van die Lewe." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 406 bl. 7½ x 5½. 6/6. April 1941.

58.—WINTER, LODEWYK: ,,Die Wolf voor die deur." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 181 bl. 7½ x 5½. 5/-. Febr. 1941.

59.—X., Dr.: ,,Die Martelgang." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 236 bl. 7½ x 5½. 5/6. Julie 1941.

## TONEELSTUKKE

1.—BOONZAIER, F. W.: ,,Wanneer die blare val, en Die Kwaal." J. H. de Bussy, Kaapstad. 14 bl. 7 x 5. 1/4. 1941.

2.—GROSSKOPF, J. F. W.: ,,Die Klipdolk." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 68 bl. 7¾ x 5¾. 3/6. 13-1-41.

3.—GRUNIUS: ,,Willem Adriaan van der Stel." J. L. van Schaik Bpk., 73 bl. 8 x 5¾. 3/9. 17-4-41.

4.—KRIGE, UYS: ,,Die Wit Muur en ander Eenbedrywe." Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 108 bl. 8½ x 5½. 4/9. Des. 1940.

5.—LAMFEN, G.: ,,Kerrievleis en Kerrierys." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 30 bl. 7¾ x 5¾. 2/-. 11-11-40.

6.—MEIRING, A. J C.: ,,Op die Pad van Suid-Afrika." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 39 bl. 7¾ x 5½. 2/3. 23-1-41.

7.—PIENAAR, M. H.: ,,Die Applikant en ander Samesprakies." J. H. de Bussy, Kaapstad. 25 bl. 7¼ x 5¼. 1/4. s.j. (1941).

8.—VILLIERS, MEYER DE: ,,Eer." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 76 bl. 7 x 4½. 2/6. Sept. 1940.

## DIGBUNDELS

1.—KRIGE, UYS: Rooidag. J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 102 bl. 8½ x 5¾. 6/-. 30-10-40.

2.—LOUW, N. P. VAN WYK: ,,Raka." Nas. Pers Bpk., Kaapstad, 60 bl. 9¾ x 7. 1941.

## TAAL EN LETTERKUNDE

1.—BOUMAN, Dr. A. C.: ,,Beatrys." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 89 bl. 8 x 5½. 4/-. 1-8-41.

2.—COETZEE, Dr. ABEL: ,,Die Verhaalskat van ons Klyntji," 1896—1906. Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 210 bl. 8½ x 5½. 7/3. 24-5-41. (Patriot-Vereniging)

3.—EEDEN, Dr. B. I. C.: ,,Inleiding tot die studie van Suid-Sotho." Pro Ecclesia-Drukkery, Stellenbosch. 283 bl. 8½ x 5¾. 11/9. Aug. 1940.

4.—KOK, Dr. B. e.a.: ,,D. F. Malherbe, die Mens en sy Kuns." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 213 bl. 8½ x 6½. 7/-. Junie 1941.

5.—LOUW, S. A.: ,,Taalgeografie." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 7½ x 6¼. 5/-. Aug. 1941.

6.—MALHERBE, Dr. F. E. J.: ,,Lewensvorme." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 278 bl. Geïll. 7½ x 5½. 10/6. Mei 1941. (Kwarteeu-Serie)

7.—MOCKE, S. I.: ,,Dienaar van die Geskrewe Woord." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 144 bl. 7¾ x 5½. 6/-. 23-7-41.

8.—NIENABER, Dr. G. S.: „Klaaswaarsegger se Samesprake en Brieve uit 1861." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 236 bl. 8½ x 5½. 7/3. 25-10-40. (Patriot-Vereniging)

9.—NIENABER, Dr. G. S. en Dr. P. J.: „Die Geskiedenis van die Afrikaanse Beweging." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 227 bl. 8¼ x 5½. 7/6. 10-3-41.

10.—NIENABER, Dr. P. J.: „C. P. Hoogenhout se Geskiedenis van Josef en Catharina die dogter van die Advokaat." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 181 bl. 8½ x 5½. 7/3. 25-10-40. (Patriot-Vereniging)

11.—NIENABER, Dr. P. J. en Dr. G. S.: „Geskiedenis van die Afrikaanse Letterkunde. J. L. van Schaik Bpk., Pretoria 361 bl. 8¼ x 5½. 10/6. 5-3-41.

12.—ROUX, Dr. T. H. Le: „Esmoreit." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 89 bl. 7¾ x 5½. 4/-. 10-2-41.

13.—SCHOLTZ, Dr. J. DU P.: „Uit die Geskiedenis van die naamgewing aan plante en diere in Afrikaans." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 119 bl. 8 x 6. 5/-. April 1941.

## WOORDELYSTE

**(Uitgegee deur die Nas. Pers Bpk., Bloemfontein)**

1.—RUGBY- EN SOKKERTERME. Nr. 6, 2de, Nov. 1940, 6½ x 4. 27 bl. 6d.

2.—KRIEKET- EN SKYFSKIET- EN BRUGSPELTERME. Nr. 7, 2de, Nov. 1940, 6½ x 4. 24 bl. 6d.

3.—SWEM- EN WATERPOLO-EN TENNISTERME. Nr. 9. 6½ x 4. 22 bl. 6d. (2de) Nov. 1940.

4.—BILJART- EN GHOLF. 2de. Nov. 1940. 6½ x 4. 19 bl. 6d.

## MUSIEK

1.—VILLIERS, M. L. De: „Drie eie Nasie-liedere." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 6 bl. 12 x 9. 2/6. Nov. 1940.

2.—VILLIERS, M. L. DE: „Sewe Afrikaanse Stapliedere." Nas. Pers Bpk., Kaapstad, 9 bl. 12 x 9. 2/6. Nov. 1940.

## GESKIEDENIS

1.—JORDAAN, G.: „So het hulle gesterf." J. H. de Bussy, Kaapstad. 200 bl. 7¼ x 5⅜. Geïll. 2de druk. 5/6. 1941.

2.—KEMP, GENL. J. C. G.: „Vir Vryheid en Reg." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 476 bl. Geïll. 8¼ x 6¼. 10/9. Junie 1941.

3.—PIETERSE, H. J. C.: „Volksaltare, of 'n Veteraan van die Eerste Vryheidsoorlog." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 194 bl. 8½ x 6. 7/6. Des. 1940.

4.—SCHOLTZ, Dr. G. D.: „Europa en die Tweede Vryheidsoorlog." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 2de druk. 224 bl. 8½ x 5½. 7/-. Junie 1941.

5.—SCHOLTZ, Dr. G. D.: „Genl. C. F. Beyers." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 382 bl. 8½ x 5½. 9/6. 24-3-41

6.—STEENKAMP, E.: „Helkampe." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 2de druk. 233 bl. 8½ x 6. 7/-. 17-6-41.

7.—STEYN, FRITZ.— „Die Penkop-Kommando." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 368 bl. 7½ x 5½. 8/-. Julie 1941.

8.—WET, J. M. DE: „Jopie Fourie." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 2de druk. 205 bl. 7½ x 5½. 5/9. 16-4-41.

## KINDERBOEKE

1.—CILLIE, H.: „Joseph, die Liefling van die Kinders." (Dieretuinstories nr. 1). J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 39 bl. Geïll. 7½ x 5½. 1/6. 29-3-41.

2.—CILLIE, H.: „Congolene Nazimbali" (Dieretuinstories nr. 2). J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 39 bl. Geïll. 7½ x 5½. 1/6. 15-4-41.

3.—CILLIE, H.: ,,Sigapo die Seekoei" (Dieretuinstories nr. 3). J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 38 bl. Geïll. 7⅛ x 5½. 1/6. 19-6-41.

4.—CILLIE, H.: ,,Storie van Benga" (Dieretuinstories nr. 4). J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 38 bl. Geïll. 7⅛ x 5½. 1/6. 19-6-41.

5.—CILLIE, H.: ,,Babu, die Beer" (Dieretuinstories nr. 5) J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 30 bl. Geïll. 7⅛ x 5½. 1/6. 19-6-41.

6.—GROENEWEG, J. J.: ,,'n Gelukkige Swerwer." Unie-Boekhandel Bpk., Pretoria. 226 bl. Geïll. 2de druk. 8½ x 5¾. 6/6. Des. 1940.

7.—GROENEWEG, J. J.: ,,Twee Gelukkige Swerwers." Unie-Boekhandel Bpk., Pretoria. 213 bl. Geïll. 7¼ x 5½. 5/6. April 1941.

8.—KROGH, Th.: ,,Die Hoof van Keurboslaan." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 189 bl. Geïll. 8¼ x 5¾. 6/6. 31-12-40.

9.—KOTZENBERG, W. B. A.: ,,Die Kat en die Muis." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 16 bl. 12½ x 9½. 2/-. 23-10-40.

10.—LATSKY, LULU: ,,Perdeby-Vroutjie." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 43 bl. Geïll. 7¼ x 5¼. 10d. Sept. 1940.

11.—LATSKY, LULU: ,,Bere gaan tekere." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 28 bl. 7¼ x 5¼. 10d. April 1941.

12.—MALHERBE, MARIE: ,,Die Veldmannetjies. Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 39 bl. 7¼ x 5¼. 10d. Sept. 1941.

13.—NIEMEYER, E.: ,,Wouter Snouter." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 56 bl. 9½ x 7½. 3/6. 22-3-41.

14.—OELOFSE, Mev. PHILIP: ,,Danie se Hoop vervul." 4de druk. J. H. de Bussy, Kaapstad. 97 bl. Geïll. 7⅛ x 4¾. 2/6. 1941.

15.—PAUW, RENE: ,,Mammie Vertel." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 56 bl. Geïll. 9¾ x 7½. 4/3. April 1941.

16.—PIET, OOM: ,,Fabels van Esopus." Afrikaanse bewerking. Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 139 bl. Geïll. 8¼ x 6. 4/9. Des. 1940.

17.—PLESSIS, I. D. DU: ,,Die Skat van Robben-eiland." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 188 bl. 7½ x 5½. 5/-. Des. 1940.

18.—DU PLESSIS, I. D. DU: ,,Rugby in Rio." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 126 bl. 7½ x 5½. 5/-. Junie 1941.

19.—RABE, J. H.: ,,Die Lewe van Pres. Kruger." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 28 bl. Geïll. 7½ x 5¼. 1/6. 29-8-40.

20.—RABE, J. H.: ,,Die Lewe van Pres. Steyn." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 32 bl. Geïll. 7½ x 5¼. 1/6. 29-8-40.

21.—RAUTENBACH, E.: ,,Die Verlore Dogtertjie." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 49 bl. Geïll. 7½ x 5½. 2/9. Januarie 1941.

22.—ROGERS, G. M.: ,,Vonkie en Tom." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 136 bl. 7½ x 5½. 3/6. Nov. 1940.

23.—SCHOLTEMEYER: ,,Winternag e.a. Verhale." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 12 bl. Geïll. 9½ x 7½. 1/-. 17-6-41.

24.—SCHOLTEMEYER: ,,Die Skatkamer onder die Grond." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 16 bl. Geïll. 9½ x 7½. 10d. 1/-. 24-6-41.

25.—SCHOLTEMEYER: ,,Die Toktokkies e.a. Verhale." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 16 bl. Geïll. 9½ x 7½. 1/-. 17-6-41.

26.—SCHOLTEMEYER: ,,Die Kind by die Wolfies." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 11 bl. Geïll. 9½ x 7½. 1/-. 17-6-41.

27.—SCHOLTEMEYER: ,,Die Avonture van Danie Knap." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 14 bl. 9½ x 7½ 9d. 23-6-41.

28.—SITA: ,,Groentjies." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 38 bl. 7¼ x 5¼. 10d. Junie 1941.

29.—SITA: „Sy Held." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 46 bl. Geïll. 7¼ x 5¼. 10d. Junie 1941.

30.—ZYL, L. J. VAN: „Borkas, kind van die Oermens." Unie-Boekhandel Bpk., Pretoria. 56 bl. Geïll. 7¼ x 5½. 2/3. Sept. 1940.

## ONDERWYS EN OPVOEDKUNDE

1.—Coetzee, Dr. J. C.: „Onderwys in Transvaal." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 219 bl. 7½ x 6⅛. 5/-. 3-3-41.

2.—GREYLING, Dr. E.: „Christelike en Nasionale Onderwys I (Tweede Trek-reeks nr. 8). Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 152 bl. 6 x 4½. 3/3. Mei 1941.

3.—GREYLING, Dr. E.: „Christelike en Nasionale Onderwys II (Tweede Trek-reeks nr. 9). Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 112 bl. 6 x 4½. 3/3. Julie 1941.

4.—GUTSCHE, C. E. W.: „Opvoedkundige Straf." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 359 bl. 8⅝ x 5⅛. 11/6. 19-3-41.

5.—STEENKAMP, Dr. L.: „Onderwys vir Blankes in Natal." J. L. van Schaik Bpk., 214 bl. 7½ x 6⅛. 5/6. 8-8-41.

6.—WILLEMSE, Dr. W. A.: „Die Sorg vir ons Kinders en Jeugdiges" (Tweede Trek-reeks nr. 4). Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 139 bl. 6 x 4½. 3/3. Febr. 1941.

## SOSIOLOGIE

1.—FINDLAY, G.: „Bloedvermenging." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 32 bl. 8⅝ x 5⅝. 1/-. 19-4-41.

2.—KEYTER, J. DE W.: „Die Huwelik en Gesin." (Tweede Trek-reeks nr. 7). Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 152 bl. 6 x 4½. 3/3. Maart 1941.

3.—STOPES, Dr. MARIE: „Huweliksliefde." Central News Agency, Johannesburg. 173 bl. 7¼ x 5. 3/6. 3de druk. Mei 1941.

4.—WAGNER, Prof. O. J. M. en E. THERON: „Maatskaplike werk by 'n Plattelandse Vereniging." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 171 bl. 9½ x 6. 7/6. Sept. 1940.

## EKONOMIE

1.—KESTELL, Dr. J. D.: „My Nasie in Nood" (Tweede Trek-reeks nr. 3). Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 95 bl. 6 x 4½. 3/3. Mei 1941.

2.—SCHUMANN, Dr. C. G. W.: „Die Ekonomiese Posisie van die Afrikaner" (Tweede Trek-reeks nr. 6). Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 142 bl. 6 x 4½. 3/3. Maart 1941.

## VOLKSKUNDE

1.—COETZEE, Dr. ABEL „Tokkelossie." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 70 bl. Geïll. 7½ x 6⅛. 4/-. 1-8-41.

2.—KESTELL, T.: „Ons Volksdrag" (Tweede Trek-reeks nr. 5). Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 125 bl. 6 x 4½. 3/3. Febr. 1941.

## STAATKUNDE

1.—COETZEE, J. ALBERT e.a.: „Ons Republiek" (Tweede Trek-reeks nr. 10). Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 120 bl. 6 x 4½. 3/3. Julie 1941.

## WETENSKAP

1.—BRINK, Dr. H. E.: „Eksperimentele Physiologie." Pro Ecclesia-Drukkery, Stellenbosch. 193 bl. Geïll. 8¼ x 5⅞. 10/6. Febr. 1941.

2.—GOOSENS, Prof. A. P.: „S.A. Blomplante." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 315 bl. 8½ x 5½. 14/9. 25-2-41.

3.—PLESSIS, Dr. I. D. DU: „Goëlry." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 125 bl. 7½ x 5½. 5/- April 1941.

4.—RENSBURG, J. A. J. VAN: „Sielkunde." Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 368 bl. Geïll. 8½ x 5½. 15/6. Maart 1941.

5.—SCHILD, Dr. O.: ,,Tuberkulose - behandelingsmethodes Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 175 bl. 8½ x 5½. 12/6. Julie 1941.

## SKOOL- EN STUDIEBOEKE

1.—BARNES, A. S. V.: ,,Afrikaanse Taal- en Styloefeninge vir Engelssprekende Leerlinge Stds. VII—X." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 418 bl. 7 x 5. 6/-. 3 Maart 1941.

2.—BLOK, THOS.: ,,Aardrykskunde Std. VI." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 206 bl. 7 x 5. 3/3. Maart 1941.

3.—BOT, A. K. en Redaksie: ,,Stories vir Almal." Graad IIA. Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 94 bl. 8½ x 6. 2/-. Des 1940.

4.—BRUYN, G. H. P. DE: ,,Verkeer en Vervoer." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 76 bl. 7¼ x 5¼. 1/6. Aug. 1940.

5.—COOKE, I. E. en F. V. LATEGAN: ,,Afrikaanse Tikskrifhandleiding." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 343 bl. 7½ x 10. 13/6. 24-12-40.

6.—DALSEN, H. VAN: ,,Rekenkunde vir Transvaalse Junior Sertifikaat." Unie-Boekhandel Bpk., Pretoria. 138 bl. Geïll. 2de druk. 8¼ x 5½. 4/9. Jan. 1941.

7.—GELDENHUYS, A. en E. WOOLLACOTT: ,,Praktiese Tikskrif (Collegium-Reeks nr. 2). Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 214 bl. 9½ x 7. 5/6. Maart 1941.

8.—GELDENHUYS, A.: ,,Nuwe Dikteeboek vir Afrikaanse Snelskrif." Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 202 bl. 7¼ x 5. 8/6. Aug. 1940.

9.—HEESE, J. DE V. en G. A. VAN ROOYEN: Natuur- en Landboulessies. Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 2de druk. 181 bl. 3/3. Sept. 1940.

10.—HOOPER en Dr. ABEL COETZEE: ,,Engels vir Afrikaanse Leerlinge." Central News Agency, Johannesburg. 164 bl. 8½ x 5½. 5/-. Mei 1940.

11.—JOUBERT, D.: ,,Verkoop met Sukses." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 202 bl. Geïll. 8½ x 5½. 7/-. 24-5-41.

12.—LINDEQUE, B. G.: ,,Moderne Praktiese Afrikaanse Taaloefeninge vir Std. VII B graad, 2de druk. Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 167 bl. 7 x 5. 3/6. Des. 1940.

13.—ROOYEN, A. J. VAN en H. J. LABUSCHAGNE: Handelspraktyk (Collegium-Reeks nr. 1). Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 253 bl. 7 x 5. 5/9. Maart 1941.

14.—STEYN, Dr. H. A. en Redaksie: ,,Ken en Kan." Std. I. Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 120 bl. 7 x 5. 2/-. Nov. 1940.

15.—STEYN, Dr. H. A. en Redaksie: ,,Ken en Kan." Std. II. Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 134 bl. 7 x 5. 2/3. Nov. 1940.

16.—STEYTLER, F. A.: ,,Geskiedenis vir Std. V en VI, 4de druk. Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 207 bl. 7 x 5. 3/6. Des. 1940.

17.—STEYTLER, F. A.: ,,Geskiedenis vir Std. IV, 3de druk. Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 124 bl. 7 x 5. 3/-. Des. 1940.

18.—TOIT, Dr. S. J. DU en C. F. DE WET: ,,Afrikaanse Poësie vir Sekondêre Skole. 2de druk. Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 131 bl. 7½ x 5½. Des. 1940.

19.—UYS en NEETHLING: ,,Aardrykskunde vir J.S." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 269 bl. Geïll. 7 x 5. 6/-. Des. 1940.

20.—VENTER, G. A.: ,,Kort Duitse Verhale en Anekdotes." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 83 bl. 8½ x 5½. 2/9. 21-4-41.

21.—WET, C. F. DE en P. I. GEYER: ,,Afrikaanse Taal en Stelwerk V" 3de druk. Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 135 bl. 2/9. Sept. 1940.

22.—WET, C. F. DE en G. J. LOUBSER: ,,Afrikaanse Taal en Stelwerk" Std. VIII. Nas. Pers Bpk., Bloemfon-

tein. 123 bl. 7 x 5. 2/3. Nov. 1940.

23.—WINCKLER, C. H.: „Duitse Gedigte." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 78 bl. 7¼ x 5¼. 2/3. Okt. 1940.

24.—ZYL, L. J. VAN: „Deur die Eeue." Voortrekkerpers Bpk., Johannesburg. 174 bl. 8½ x 5½. 6/3. 4-11-40.

## GODSDIENS

1.—AFRIKAANSE PREEKBUNDEL (deur predikante van die N.G. Kerk). Unie-Volkspers Bpk., Kaapstad. 216 bl. 8½ x 5½. 7/6. Mei 1941.

2.—ALBERTYN, Ds. P. K.: „Wanneer Kinders groot word." C.S.V.-Stellenbosch. 54 bl. 7 x 4¼. 2de druk. 1/- Des. 1940. 5000.

3.—BROCKETT, H. E.: „Vrymaking van sonde in die Skrif" (Vertaler Timo Kriel). C.U.M. Bpk., Johannesburg. 160 bl. 7¼ x 4¾. 2/6. 2-12-40.

4.—COWAN, C. E.: „Strome in die Dorsland." C.S.V., Stellenbosch. 378 bl. 7½ x 5¼. 7/-. 2de druk. Maart 1941. 3000.

5.—DUVENHAGE, Ds. A. en Ds. P. G. W. SNYMAN: „Die geopende deur en ander preke." C.U.M, Bpk., Johannesburg. 160 bl. 9¾ x 6. 6/-. 28-3-41.

6.—GELDENHUYS, N.: „Ons Grootste Taak. C.S.V., Stellenbosch. 124 bl. 7¼ x 4¾. 1/9. Julie 1941. 3000.

7.—GERDENER, Dr. G. B. A.: „Baanbrekers onder die Suiderkruis." C.S.V., Stellenbosch. 97 bl. 7 x 5. 1/9. Maart 1941. 5000.

8.—HEESE, Dr. K. W.: „Christus die Geloofsleier." C.S.V., Stellenbosch. 120 bl. 7¼ x 1¾. 1/9. Junie 1941. 3000.

9.—HOVY, W.: „Bly in My." C.U.M., Bpk., Johannesburg. 96 bl. 5½ x 4¼. 2/-. 25-11-40.

10.—KESTELL, Dr. J. D.: „Uitgevryfde Koringkorrels." C.U.M., Bpk., Johannesburg. 376 bl. 7¾ x 5½. 7/6. Julie 1941.

11.—KLERK, Dr. P. J. S. DE: „Die Fondamente ondergrawe." C.U.M., Bpk., Johannesburg. 64 bl. 6¾ x 4¼. 1/-. 2-12-40.

12.—KOTZE, Ds. J. C. G.: „Ware Lewe." C.S.V., Stellenbosch. 61 bl. 6¾ x 4¼. 1/-. Des. 1940. 5000.

13.—LERAAR VAN DIE N.G. KERK (in Afrikaans vertaal deur Ds. P. J. Marais): Die Jonge Lidmaat. J. H. de Bussy, Kaapstad. 82 bl. 7¼ x 5. 5de druk. 1/9. 1941.

14.—MENZIES, S.: „Die Reisgids van die Dood tot die Lewe." C.S.V., Stellenbosch. 1,1 bl. Geïll. 5½ x 3½. 4de druk. Nov. 1940. 6/- per dosyn. 10,000.

15.—MOODY, D. L. (Vertaling deur O. Hildebrand): „God is Liefde." C.U.M., Bpk., Johannesburg. 32 bl. 7 x 5. 9d. 24-2-41.

16.—MOUTON, H. C.: „Maranata." C.U.M., Bpk., Johannesburg. 32 bl. 7 x 5. 9d. 28-9-40.

17.—MOUTON, H. C.: „Waarom goeie godsdienstige mense verlore gaan." C.U.M., Bpk., Johannesburg. 32 bl. 7 x 5. 9d. 8-4-41.

18.—MULLER, Dr. J. J.: „Reinheid." C.S.V., Stellenbosch. 63 bl. 6½ x 4¼. 1/-. Okt. 1940. 5000.

19.—MURRAY, Dr. ANDREW: „Met Christus in die Skool van Gebed." C.S.V., Stellenbosch. 253 bl. 7 x 5. 3de druk. 5/-. Okt. 1940. 3000.

20.—MURRAY, HELEN: „My Sakboekie." C.S.V., Stellenbosch. 56 bl. 5 x 3. 2de druk. 5/- per dos. Junie 1941. 10,000.

21.—MURRAY, Dr. ANDREW: „Nie my wil nie." C.S.V., Stellenbosch. 119 bl. 7¼ x 4¾. 2de druk. 1/6. Julie 1941. 3000.

22.—MURRAY, Dr. ANDREW: „Geld." C.S.V., Stellenbosch. 63 bl. 6¾ x 4¼. 1/3. Okt. 1940. 4000.

23.—MURRAY, Dr. ANDREW: „Nederigheid." C.S.V., Stellenbosch. 91 bl. 6½ x 4. 1/6. Des. 1940. 5000.

24.—MURRAY, Dr. ANDREW: „Op God Wag." C.S.V., Stellenbosch. 100 bl. 6½ x 4. 1/6. Jan. 1941. 3000.

25.—MURRAY, Dr. ANDREW: ,,Die Goddelike Geheim." C.S.V., Stellenbosch. 401 bl. 7½ x 5. 8/-. Feb. 1941. 2500.

26.—MURRAY, Dr. ANDREW: ,,Die Bloed van die Kruis." C.S.V., Stellenbosch. 120 bl. 7¼ x 4¾. 1/9. Maart 1941. 5000.

27.—MURRAY, Dr. ANDREW: ,,Die Geheim van Broederlike Liefde." C.S.V., Stellenbosch. 35 bl. 7¼ x 4¾. 9d. Mei 1941. 2000.

28.—MURRAY, Dr. ANDREW: ,,Terug na Pinkster." C.S.V., Stellenbosch. 93 bl. 7 x 4¼. 1/9. Mei 1941. 5000.

29.—MURRAY, Dr. ANDREW: ,,Gebedslewe en die Binnekamer." C.S.V., Stellenbosch. 124 bl. 7¼ x 4¾. 1/9. Julie 1941. 3000.

30.—PENN-LEWIS, I.: ,,Die Kruis van Golgotha." C.S.V., Stellenbosch. 68 bl. 6¾ x 4¼. 1/3. April 1941. 5000.

31.—PLESSIS, Prof. J. A. DU: ,,Stille Sondagure." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria. 158 bl. 8 x 5¾. 5/6. 6-8-41.

32.—PREEZ, O. M. DU: ,,Die Wederkoms van Christus." C.U.M., Bpk., Johannesburg. 48 bl. 6¾ x 4¾. 1/-. Julie 1941.

33.—SCHMID, CHR. (In Afrikaans deur J. Es): ,,Genoveva." J. H. de Bussy, Kaapstad. 126 bl. Geïll. 7¼ x 4¾. 6de druk. 2/9. 1941.

34.—SCHMID, CHR. (In Afrikaans deur J. Es): ,,Eustagius." J. H. de Bussy, Kaapstad. 158 bl. Geïll. 7¼ x 4¾. 4de druk. 2/9. 1941.

35.—SNYMAN, Dr. D. R.: ,,Die Komende Christus en die Komende Krisis." C.U.M., Bpk., Johannesburg. 156 bl. 7 x 4¾. 3de druk. 2/3. 8-5-41.

36.—STOKER, Prof. H. G. e.a.: ,,Koers in die Krisis," Dl. III. Pro Ecclesia-Drukkery, Stellenbosch. 390 bl. Geïll. 9¾ x 6¼. 8/6. Maart 1941.

37.—STRATEN, M. J. VAN: ,,My Dankie-sê Boekie." C.U.M., Bpk., Johannesburg. 32 bl. Geïll. 10 x 7. 2/3. 14-11-40.

38.—STRATEN, M. J. VAN: ,,Moredou." C.U.M., Bpk., Johannesburg. 438 bl. 6½ x 5. 4/-. 15-11-40.

39.—STRATEN, Mev. Ds. VAN: ,,Treffende Gebedsverhoringe." C.S.V., Stellenbosch. 121 bl. 7¼ x 4¾. 2de druk. 1/6. Julie 1941. 3000.

40.—S.A. MATIGHEIDSBOND: ,,Drank die Verwoester." C.S.V., Stellenbosch. 32 bl. 7 x 5. 5/- per dos. April 1941. 2000.

41.—TOIT, Ds. G. D. en Dr. J. J. MULLER: ,,Vrygemaak van die Sonde." C.S.V., Stellenbosch. 63 bl. 6¾ x 4¼. 1/-. April 1941. 3000.

## BIOGRAFIE

1.—LINDEQUE, L.: ,,Trek op die Skerm." J. L. van Schaik Bpk., Pretoria, 163 bl. Geïll. 7½ x 5½. 6/-. 23-1-41.

## OPSTELLE

1.—LANGENHOVEN, C. J.: ,,Aan Stille Waters II." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 338 bl. 7½ x 5½. 10/6. Januarie 1941. (Kwarteeu-Serie).

2.—ROMPEL, FREDERIK: ,,Lampe langs die Pad." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 121 bl. 7½ x 5½. 5/-. Sept. 1940.

## TOESPRAKE

1.—MOSTERT, DIRK: ,,Fakkel en Voorslag." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 179 bl. 7½ x 5½. 5/6. Mei 1941.

## ALGEMEEN

1.—HEESE, J. DE V.: ,,Die Voortrekkers en ander S.A. Jeugverenigings." Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 175 bl. 7½ x 5½. 5/-. Okt. 1940.

2.—KÖHLER, A. M.: ,,R.D.B. Volkspele-Handleiding." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 47 bl. 9½ x 7. 3/6. 1ste druk. Maart 1941. 2de druk. Julie 1941.

Gedruk deur die Afrikaanse Pers Bpk., Pleinstraat 3, Johannesburg.